# Die Rassevraagstuk, veral betreffende Suid-Afrika, in die lig van die Gereformeerde Etiek

<u>**INHOUD**</u>

**Voorwoord**
**INLEIDING**
**INDELING**
**HOOFSTUK I**
**Die huidige stand van die Rassevraagstuk met teorieë in die algemeen**
**HOOFSTUK II**
**Die huidige stand van die Rassevraagstuk in Suid-Afrika met verskillende teorieë**
**HOOFSTUK III**
**Etiese beginsels t.o.v. die Rassevraagstuk, veral in Suid-Afrika**
**HOOFSTUK IV**
**Die konsekwensies van die Etiese beginsels vir die Rasseprobleem, veral in Suid-Afrika**
**Opsomming**


VRIJE UNIVERSITEIT TE AMSTERDAM

DIE RASSEVRAAGSTUK

VERAL BETREFFENDE SUID-AFRIKA, IN DIE LIG VAN DIE GEREFORMEERDE ETIEK

ACADEMISCH PROEFSCHRIFT

TER VERKRIJGING VAN DEN GRAAD VAN DOCTOR IN DE HEILIGE GODGELEERDHEID OP GEZAG VAN DEN RECTOR MAGNIFICUS DR. J. F. KOKSMA, HOOGLERAAR IN DE FACULTEIT DER WIS- EN NATUURKUNDE, IN HET OPENBAAR TE VERDEDIGEN OP VRIJDAG 12 MEI 1939, DES NAMIDDAGS TE 1½ UUR, IN HET GEBOUW DER MAATSCHAPPIJ VOOR DEN WERKENDEN STAND

DOOR

FRANÇOIS GERHARDUS BADENHORST

GEBOREN TE HOPE TOWN, KAAP PROVINCIE, ZUID-AFRIKA

Voorwoord

By die verskyning van my proefskrif betuig ek, voor alles, my dank aan die Here, my God en Vader vir Sy liefde en leiding. Deur Sy genade, goedheid en guns word ek in staat gestel om ook hierdie studie as ’n dankbare offer aan Sy voete te lê. Dit is vir my ’n vreugde en ’n eer.

Met groot dankbaarheid dink ek aan die Vrye Universiteit waar soveel Suid-Afrikaners voor my en saam met my ’n gespesialiseerde teologiese opleiding ontvang het.

Die Vrye Universiteit was vir baie jare en is vandag nog - die volk van Suid-Afrika tot seën.

Ek dink daarby met respek en erkentlikheid aan al die Hoogleraars. Hulle hoogstaande wetenskaplike onderwys, hartlike hulpvaardigheid en vriendelike omgang word deur ons geëer en hoog gewaardeer.

Hooggeleerde HEPP, Hooggeagte Promotor, aan U is ek besondere dank verskuldig. U kolleges, en daarby U nog ongepubliseerde kollegediktate, en ander geskrifte, het aan my besielende leiding gegee. U gewaardeerde hulp het U my steeds aangebied en verleen. Ek meen dat U tydens U siekte en miskien selfs gedurende U amptelike en ander kosbare ure van U uiterste kragte gebruik gemaak het om my by te staan.

Hoog word die leersame en tewens genoeglike aande wat Suid-Afrikaanse en ander buitelandse studente elke veertien dae by U aan huis mag deurbring, gewaardeer. Van U kant is dit ’n vriendelike, selfopofferende guns om op die wyse Duitsers, Hongare, Javane, Amerikaners, Suid-Afrikaners e.a. bymekaar te bring. Aangenaam en leersaam was, naas allerlei, die bespreking van die teologiese en algemene landsake van die verskillende lande, volke en kerke. Ons ag dit ’n vrugbare diens wat U aan die V.U., aan Nederland in die algemeen en aan die buiteland in ’n hoogs gesellige atmosfeer bewys.

En ons dank U!

Naas die Hoogleraars van die Vrye Universiteit aan wie se woninge my vrou en ek so gasvry ontvang is, en by name sommige - ek dink veral aan U, Professor VAN GELDEREN en Professor HEPP - wat ons selfs op ons kamers ’n koppie tee mog aanbied, bring ek my dank aan die verskillende Nederlandse Verenigings wat sedert jare reeds met Suid-Afrika in die nouste kontak staan, die N.Z.A.V. Hoofbestuur met sy Amsterdamse tak, die A.N.V. e.a. Ook aan die A.M.V.J. waar S.A.S.V.I.A. sy vergaderlokaal het, bied ek my dank en waardering aan.

Die dertigjarige S.A.S.V.I.A. wens ek hartlik geluk met sy lang lewe en sy sprankelende gees. Aan sy lede, my kamerade, ’n stewige, vriendelike, hartlike, dankbare handdruk.

Sy Eksellensie die Gesant, sy Gesin en die Gesantskap wat ons altyd op eg-Suid-Afrikaanse wyse onthaal het, verdien ons innige dank. En dit bied ons U op Suid-Afrikaanse wyse aan.

Met ons dank bring ons aan die N.H. Uitgevers Maatschappy ons lof vir die bekwame en sierlike wyse waarop hulle ons proefskrif gedruk het. Die haas foutlose proewe het revisie byna oorbodig gemaak en die billike drukkoste met die edele behandeling maak die firma vir ons hoogs aanbevelenswaardig.

Al wat in my is, eer die nagedagtenis van my Ouers. Die laaste afskeidsgroet van my Vader by my vertrek na Europa hou ek in liefdevolle herinnering.

Die liefde vir die Woord van God is in my kinderjare by my gekweek deur my Moeder wat self minder as één jaar skool gehad het. En tog, haar Skrifstudie, met 'n besondere voorliefde vir die onvervulde profesieë en die uitverkiesingsleer, het my op die gereformeerde grondslag Gods lig laat sien. In hoofsaak het ek dan ook nooit nodig gehad om van standpunt te verander nie. Wat vir my oorgebly het, was alleen: voortbou.

Naas God kom my grootste dank aan haar toe.

Met dankbaarheid dink ek aan die Kweekskool en die Universiteit van Stellenbosch terug en aan al my oud-Onderwysers en Onderwyseresse waaronder my Skoonmoeder wat die A.B.C. aan my geleer het.

Voorts my innige dank aan die Gemeente van die Nederduits Gereformeerde Kerk, Clocolan vir die langdurige studieverlof en aan Ds. en Mevr. TERBLANCHE wat my gemeente gedurende die tyd so getrou gelei het.

Dank aan my edelhartige Kerkraad, die Ring van Ficksburg en die Sinode van die Vrystaatse Kerk.

En ten slotte dra my vrou, wat die geheel van my dissertasie getik het, saam met my hierdie studie op aan my Gemeente, genoemde Ring en Sinode.

Met dankbare harte keer ons na ons Vaderland terug om te dien!

1939

## Inleiding

Dat die Rassevraagstuk vandag in die sentrum van belangstelling staan, sal wel niemand ontken nie. In Duitsland is 'n anti-semitisme ontbrand, wat aan die einde van 1938 nog nie bedaar het nie.

In Italië is dit oorgeplant en dit versprei sig nog verder. Nie alleen oor Europa nie maar ook in die Ooste en elders.

In Europa en Amerika is die uitdrukking "Geel gevaar" nie onbekend nie. So ook ken Suid-Afrika sy Asiatevraagstuk.

Steeds bly die Negervraagstuk in Amerika onopgelos.

So staan dit ook met die Naturellevraagstuk in Suid-Afrika.

Dit wil voorkom asof daar geen enkel wêrelddeel is waar die rassevraagstuk nie in die een of ander van sy vele vorme geken word nie.

Wel was die vraagstuk ook in vroeër tye bekend. Reeds in die gryse oudheid. Ons noem hier slegs die name van Aristoteles, Hippocrates, Plinius en Galenus wat, saam met baie ander skrywers hulle aandag ook aan die mens gewy het.

Nog meer was dit die geval in die Middeleeue.

Met die bestudering van die vraagstuk is egter eers in die 18e eeu ’n punt bereik waar daar sprake kan wees van ’n wetenschaplike rassekunde of antropologie [1].

Die begin hiervoor is gemaak deur LINNAEUS (1707-1778). By sy indeling van die diereryk in klasse het hy die mens as Homo Sapiens by die groep van die primate gerangskik. Dit was, deur ’n wetenskaplike bril gesien, ’n groot stap vooruit. Die indeling van die menslike geslag in groepe of rasse het sig hiermee reeds laat aansien.

BUFFON (1707-1788), DAUBENTON (1716-1799), PETRUS CAMPER (1722-1789), en BLUMENBACH (1752-1840) se meer grondige bestudering van die liggaamlike eienskappe het dan ook gelei tot ’n indeling op die basis van somatiese eienskappe.

Daarteenoor het die aktuele vraag nl. of menserasse sig ook deur ’n geestelike struktuur, ’n rassesiel onderskei, nie op sig laat wag nie.

Aan die einde van die 18e eeu en aan die begin van die 19e eeu veral, het hierdie vraag belangrik geword. Die groot aardrykskundige ontdekkingsreise het ’n groot vermeerdering van etnografiese kennis met sig meegebring. Kolonisasie en Sending het, soos te verstaan is, gemoedere gedwing om ras, taal, tradisie en kultuur, in hul onderlinge samehang te bestudeer. As wetenskap het die Volkekunde (Ethnografie of Ethnologie) dan ook eers in die 19e eeu ontstaan [2]. Sy groei het hy veral te danke aan die oprigting van ’n aantal vereniginge, musea ens. Van die vereniginge noem ons veral die Securitê d’Ethnologie te Parys (1839) en die Ethnological Society in Londen (1842). Hulle was van die eerstes.

Op aksie moet nou eenmaal reaksie verwag word. Dit het ook nie uitgebly nie. Reeds in die tweede helfte van die 19e eeu moes die oordrewe idealisme en romantiek plek maak vir ’n nadere presisering van die verskillende wetenskappe wat saam die Etnologie uitgemaak het.

Waar die Etnologie sig dan vandag nog besig hou met die raseienskappe, waartoe ook die geestelike en sedelike aanleg van die volke behoort, gee die Antropologie ’n rasindeling wat feitlik alleen op die liggaamlike kenmerke berus [3].

Of die term gees, insluitende gemeenskaplike taal, gemeenskaplike beskawingsvorm, gemeenskaplike geskiedenis, gemeenskaplike staatsinstellinge, ens., by die rasbegrip in- of uitgesluit moet word, is wel ’n vraag van aktuele betekenis, maar daarop kom ons later terug.

Uit die voorgaande kort oorsig sal dit wel duidelik wees dat die rassevraagstuk deur die eeue heen die aandag getrek het.

Vir die denkende mens was die rassevraagstuk dus telkens aktueel gewees. Vandag egter word die gemoedere alom daardeur opgewek.

Vir die laaste tiental jare is dit veral die Duitse anti-semitisme wat Europa, en, sy dit dan in swakker mate, die hele wêreld in beroering gebring het. (Dat die term anti-semitisme ongelukkig gekies is, laat ons hier buite bespreking.)

In elk geval: ’n Fel anti-joodse propaganda word sinds 1933 in Duitsland gevoer. Reeds vroeër is hiervan spore aan te toon. Ons beperk ons egter en gee slegs ’n kort oorsig om daarna nader by die teenswoordige tyd stil te staan.

In ’n plus-minus 1854 gepubliseerde werk deur Graaf A. DE GOBINEAU (1816-1882) [4] is reeds gewys op die betekenis van die blanke ras vir die kultuur.

Dat Duitse geleerdes hiervan kennis dra is duidelik. In die Philosophisches Worterbuch van HEINRICH SCHMIDT, ALFRED KRONER VERLAG, Leipzig 1934, 9e druk, bladsy 228, word onder die naam: GOBINEAU, Jos. ARTHUR, GRAF die volgende verklaar: "Als einzige kulturfahige und wertvolle Rasse erklart GOBINEAU die arische, speziell die germanische". Soos die titel van GOBINEAU se werk aandui, het hy geskrywe oor die ongelykheid van die menserasse. Hy het dus nie die rasse op die basis van liggaamseienskappe alleen ingedeel nie en... op grond van sy indeling het hy tot die slotsom gekom dat die ariese ras, insonderheid die germaanse bo ander rasse uitmunt in elke opsig wat van wêreldbetekenis is.

Hierin is hy gevolg deur HOUSTON STEWART CHAMBERLAIN, van geboorte ’n Engelsman (1855-1927). H. ST. CHAMBERLAIN het eweeens die kultuur as waardemaatstaf aangeneem. In sy hoofwerk "Die Grundlagen des 19 Jahrhunderts" 1899 verheerlik hy die ariese ras. Soos GOBINEAU, teken hy die Noordse of Noorderras as superieur.

Ook van CHAMBERLAIN se ideë het Duitse geleerdes gebruik gemaak. A. ROSENBERG o.a. het in 1927 ’n werk oor hom uitgegee: "H. St. Chamberlain als Verkunder und Begrunder einer deutschen Zukunft". Op hierdie grondslag van die Duitse toekoms het ROSENBERG dan ook vlytig voortgebou.

Na CHAMBERLAIN was dit veral twee Amerikaners wat dieselfde standpunt ingeneem het: MADISON GRANT met sy in 1916 gepubliseerde boek "The passing of the great Race", en Dr. LOTHROP STODDARD in "Rising Tide of Colour".

Dat deur genoemde en ander skrywers langs hierdie weg ’n sterk rasbewussyn gekweek is, val nie te ontken nie. En daarby het dit ook nie gebly nie. Die teenswoordige Rykskanselier van Duitsland, ADOLF HITLER staan op ’n soortgelyke rasstandpunt. In sy "Mein Kampf" verklaar hy: "Siegt der Jude mit Hilfe seines marxistischen Glaubensbekenntnisses über die Volker dieser Welt, dann wird seine Krone der Totentanz der Menschheit sein, dann wird dieser Planet wieder wie einst vor Jahrmillionen menschenleer durch den Äther ziehen.

Die ewige Natur rächt unerbittlich die Ubertretung ihrer Gebote.

So glaube ich heute im Sinne des allmächtigen Schöpfers zu handeln: Indem ich mich des Juden erwehre, kämpfe ich fur das Werk des Herrn." (Müncben, uitgawe 1936, bls. 70. Die jongste uitgawe het dieselfde paginering.)

Hieruit blyk, dat HITLER sig in sterk woorde teen die Jood met sy marxistiese geloofsbelydenis, soos hy dit stel, verset. Volgens HITLER sal die oorwinning van die Jood die dodedans van die mensheid beteken. Hy ag dit dus so, dat hy in ooreenstemming met die wil van God handel as hy teen die Jood optree.

Wel stel die Rykskanselier hom hier nie op die standpunt van ’n rasindeling op die basis van liggaamlike eienskappe nie, en tog in die volgende sitaat word dit duidelik dat hy die erflikheidsvraag t.a.v. geboorte nie uitsluit nie. Hy wil dat die volk sig rekenskap sal gee van die Joodse verbastering en die vernieling wat dit elke dag in die volk aanrig. Op bls. 629 skryf hy: "Man halte sich die Verwüstungen vor Augen, welche die jüdische Bastardierung jeden Tag an unserem Volke anrichtet, und man bedenke, dasz diese Blutvergiftung nur nach Jahrhunderten oder überhaupt nicht mehr aus unserem Volkskörper entfernt werden kann." Of hierdie bloedvergifting ooit weggeneem sal kan word is vir hom ’n vraag. Die Ariese waardes van die volk word so volgens Hitler na benede getrek. So kom hul krag as kultuurdraende nasie in gevaar. En, vervolg hy op pag. 630, albei die Christelike konfessies sien oogluikend toe," sonder om iets te doen. "Beide, jawohl, beide christliche Konfessionen sehen dieser Entweihung und Zerstörung eines durch Gottes Gnade der Erde gegebenen edlen und einzigartigen Lebewesens gleichgültig zu."

Die Rykskanselier beskou die rassevraagstuk as een wat o.m. ook deur die twee groot konfessies, wat hy op bls. 630 noem, n.l. die Protestantse en die Rooms-Katolieke, behandel moet word. Dit wil hy omdat die vraagstuk die Wil van God en die Werk van God raak.

"Gerade der völkisch Eingestellte hätte die heilige Verplichtung, jeder in seiner eigenen Konfession dafür zu sorgen, dasz man nicht nur immer äuszerlich von Gottes Willen redet, sondern auch tatsächlich Gottes Willen erfülle und Gottes Werk nicht schänden lasse. Denn Gottes Wille gab den Menschen einst ihre Gestalt, ihr Wesen und ihre Fähigkeiten. Wer sein Werk zerstört, sagt der Schöpfung des Herrn, dem göttlichen Wollen, den Kampf an." Tot sover die Führer.

In die Offisiële Program van die Nasionaal-Sosialistiese Duitse Arbeiders-Party, deur GOTTFRIED FEDER (Staatssekretaris in 1933 F. B.) bekend gemaak in 1920, en waarvan Par. 2 van die Grondwet van die party verklaar dat die programma onveranderlik is, kom die volgende voor:

Van die 25 punte lui die vierde: "Staatsbürger kann nur sein, wer Volksgenosse ist. Volksgenosse kann nur sein, wer deutschen Blutes ist, ohne Rücksichtnahme auf Konfession. Kein Jude kann daher Volksgenosse sein."

En, punt 5: "Wer nicht Staatsbürger ist, soll nur als Gast in Deutschland leben können und musz unter Fremdengesetzgebung stehen." Sien verder §§ 6, 7, 8, ens. en die verdere "weltanschaulichen Grundgedanken", in die uitgawe "Das Program der N.S.D.A.P. und seine weltanschaulichen Grundgedanken" van Dipl.-Ing.

GOTTFRIED FEDER, M.D.R. 166.-169. Auflage 1935. Sover ek weet is hierdie program onveranderd en vandag nog van krag.

Ons kom tot die slotsom dat die hoofgedagtes van HITLER in "Mein Kampf" uitgespreek, in die Program van die N.S.D.A.P. opgeneem is.

Dat hierdie beginsels ook met krag uitgevoer word getuig die vlugtelingevraagstuk waarmee heel Europa, Amerika en ander dele van die wêreld vandag belas is.

In ’n "Interview" van Hauptmann GÖRING, toegestaan aan die Italiaanse publisis, PIETRO SOLARI. (Gazetta del Popolo, Turyn, 25 Mei 1932) het GÖRING verklaar, dat die ’n.S. bewind net so min ’n huwelik tussen Duitsers en persone van swart of geel ras, as die vereniging tussen Duitsers en Jode toestaan.

Hy sê dat hulle hul verdedig teen ’n element wat vreemd is aan hulle eie ras. Die Jode wat in Duitsland ingekom het sinds 2 Aug. 1914 sal hulle uitwys. Hulle sal ook alle Jode wat nie uit die buiteland gekom het nie, ontset uit alle bestuursplase, asook uit die pers, die teater, die film, die skool en die hoëskole net soos uit alle funksies, uit alle plekke, waarin hulle ten nadele van die Duitse volk hul verderflike, anti-nasionale, internasionale of anasionale invloed kan uitoefen.

Dr. J. GOEBBELS, Minister van Propaganda en Volksontwikkeling, wil nie dat die Duitse volk deur die Jode gebyt, gesteek en gepynig word nie. Hy erken in sy geskrif: "Der Nazi Sozi", München 1929, bls. 12, dat die Jood ook ’n menslike wese is, en dat niemand ooit daaraan getwyfel het nie. Hieraan voeg hy toe, dat die vlooi ook ’n dier is ofskoon ’n weinig aangename wese. Wyl dit dan geen aangename diere is nie, voel hulle hul jeens hulself en hul gewete (Duitsers) nie verplig om dit (Vlooie) te behou en te beskerm en te laat groei sodat sy byt, steek ens. hulle pynig nie. Hulle moet dit onskadelik maak.

GOEBBELS erken dus dat die Jood ’n menslike wese is, maar van ’n ander ras, wat die Duitse volk vyandig is.

Dit het geen sin om meer aanhalings te doen met die doel om aan te toon dat die teenwoordige bewind in Duitsland uitgesproke, op ’n rasstandpunt staan nie.

Uit die voorgaande is genoegsaam duidelik dat bloed en ras, rasse-eer baie hoë waarde vir die Nasionaal-Sosialisme in Duitsland besit, en dat die vraagstuk ’n sterk politieke inslag gekry het.

Ons wil wys op die konsekwente gevolge van die Duitse optrede, gegrond op hulle rasseteorie. Later kom een en ander weer ter sprake.

Dat op alle gevolge hier ingegaan kan word, is onmoontlik. Enige daarvan kan ons tog noem. Dit sal ons in staat stel om die belangrikheid van die rassevraagstuk beter aan te voel.

In die eerste plek noem ons die kwessie van regspersoonlikheid. Dat ’n Jood of enige nie-ariër in Duitsland geen staatsburger kan wees nie maar hoogstens as gas onder vreemdelingewetgeving daar kan woon, is genoegsaam duidelik uit Artt. 4 en

5 van die N.S.D.A.P. Program wat ons reeds aangehaal het en waarheen ons hier verwys.

Nou moet daar meteen op gelet word dat dit deur die eeue heen nie ’n vanselfsprekendheid was dat Jode in Europa en elders burgerreg gehad het of verkry het nie. Ook nie dat dit die eerste keer in die geskiedenis is dat aan Jode burgerskap ontneem word nie.

In onderskeie lande het hulle in Christelik Europa eers aan die end van die 19de eeu burgerreg verkry nadat hulle aan die begin van die 16de eeu so goed as geheel uit Wes-Europa, veral, verdwyn het.

In Duitsland was hulle sedert die 16de eeu van die burgerreg uitgesluit, van grondbesit en ampte ens. Eers in 1848 het hulle gelykstelling verkry. Teen hierdie emansipasie van die Jode in Duitsland het die sgn. anti-semitisme ontstaan. Maar dan nie so laat as 1933 nie, maar reeds in 1874.

Dit is dus geen nuwe verskynsel dat Jode onder blanke volke van burgerreg uitgesluit is nie. Maar dit neem nie weg dat so ’n uitsluiting ernstige konsekwensies kan hê nie. Dit is die geval in Duitsland, Italië, die jongste Tsjeggië en Slowakye en ’n paar ander lande, waar die voorbeeld van Duitsland gevolg word. Wetgewing en Regspraak en ja, alle Staatkundige, Maatskaplike en Godsdienstige aangeleenthede en verhoudinge word beïnvloed deur die opsegging van burgerskap aan ’n sekere aantal van staatsburgers. Veral waar hierdie aantal die grootste is sal die gevolge die sterkste opgemerk word. Maar, dit geld ook die om-burgerdes. Akuut word hulle posisie daardeur.

Of hulle nou daartoe bygedra het en in hoeverre hulle verantwoordelik gehou moet word vir die oorsake wat gelei het tot die ontsegging van hulle burgerregte, word hier nie bespreek nie.

In elk geval, hulle toestand kan een van ontreddering word. Buitengewoon aktueel kan die situasie vir hulle wees. Daarnaas ontstaan daar nuwe probleme vir ander lande waar Jode en ander nie-Ariërs wél burgerskap het.

Die hele Departement van Buitenlandse Sake waaronder goedskiks ingedeel kan word: Internasionaal-diplomatieke Sake, Internasionaal-ekonomiese Sake, Juridiese Sake van internasionaal publiek- en internasionaal privaatregtelike aard ens., Koloniale Sake, Volkebond e.a., word deur die burgerskap of nie-burgerskap van mense wat op die grondgebied van die een of ander staat hulle bevind, getref. Die kwessie van regsbevoegdheid en regspersoonlikheid van ’n persoon is van groot belang by internasionale betrekkinge.

Vir ons doel is dit hier voldoende om slegs te wys op die vlugtelinge-vraagstuk en op wat daaraan vassit.

Heel urgent het hierdie vraagstuk geword. Reeds het ’n intergoewernementele kommissie wat te Evian sitting gehad het op 6 Julie en volgende dae, sig daarmee besig gehou.

Volgens MYRON TAYLOR, die Amerikaanse gedelegeerde, wou die Amerikaanse regering dat ’n internasionale organisasie in die lewe geroep sou word en wat dan as ’n aanvulling vir die Volkebondskommissie en die Nansenburo sou dien. Hierdie drie organisasies sou dus saamwerk om die vraagstuk te bestudeer en om praktiese middele te vind vir die oplossing daarvan.

Deur die verteenwoordigers van Frankryk, Engeland en die Verenigde State is ’n teks van ontwerp-resolusies opgestel. Hieruit blyk dat die wesenlike doel was: die vorming van ’n permanente "comitê" te Londen as ’n voortsetting van die intergoewernementele kommissie van Evian, saamgestel uit verteenwoordigers van die state wat op laasgenoemde sitting gehad het.

Dit is die eintlike begin van ’n nuwe organisasie. Die masjinerie is in werking gestel. Maar kraak loop nog nie.

Intussen het die anti-Joodse aksie in Duitsland voortgegaan. Opnuut het die vraagstuk urgent geword toe die Derde Ryk, na aanleiding van ’n besluit van Warschau, Poolse Jode oor die Poolse grens laat sit het. Volgens die besluit het die Poolse Regering die eis gestel dat alle staatsburgers, wat in die buiteland woon en passe besit wat deur die buitelandse konsulate verstrek is, die passe uiterlik 29 Okt. 1938 moes inlewer ten einde hulle van ’n spesiale stempel te laat voorsien. Wie geen stempel kry of nie verskyn nie, word deur die Poolse Staat van 1 Nov. 1938 af, as "staatloos" beskou en sal nie meer in Pole toegelaat word nie.

Hierop het die uitsetting van duisendtalle van Jode uit Duitsland gevolg op 28 Okt. 1938.

Nog meer is die anti-Joodse aksie verskerp deur die moord op ’n Duitse legasiebeampte, Von Rath, in Parys deur ’n Poolse Jood, Grymszpan. Op 9 Nov. is Von Rath oorlede en in die nag van 9 op 10 Nov, het die berugte Anti-Joodse Aksie in heel Duitsland, plaasgevind. Besonderhede van hierdie aksie word in haas alle dagblaaie van Nov. 1938 gevind.

Naas die vernieling van Joodse besittinge en die arres van Jode op groot skaal het die regering sig ook ten taak gestel, nuwe Joodse wette naas die bestaande sgn. Arier-paragraaf, op te stel.

Eindelik meld ons hier ’n berig gedateer 10 Nov. 1938 van Havas opgeneem in "De Standaard" van 11 Nov. 1938: "De ministerraad van Italië heeft besloten tot het nemen van tal van anti-semitische en andere maatregelen, welke op 7 Oct. j.l. door den Grooten Fascistischen Raad zijn goedgekeurd". Daar is besluit om huwelike van Italiaanse onderdane van Ariese ras met persone van ’n ander ras ens. te verbied. Gestipuleer is ook, wié as Jode beskou moet word. Jode mag geen militêre diens doen nie. Vir die waarde van vaste en roerende Joodse eiendom is perke gestel. ’n Groot aantal bedrywe sal voortaan vir Jode gesluit wees en Jode mag geen huishoudelike personeel van ariese ras in diens hê nie. Buitelandse Jode moet vertrek. Ook Jode wat na 1 Jan. 1919 Italiaanse nasionaliteit verkry het, en so meer.

Italië het reeds vroeër in die greep van die rasseleer gekom. Reeds in die eerste week van Julie 1938. Op inisiatief van die minister van Propaganda, ALFIERI is,

volgens die "Duitsche Nieuwsbureau" van 14 Julie 1938 (A.N.P.) die Rasprinsipe reeds deur die Fasisme aanvaar. Sy prinsipiële standpunt ten aansien van die rasvraagstukke is in tien punte saamgevat.

Steeds groei die vraagstuk in omvang en intensiteit. Die uitkoms daarvan laat sig nie voorspel nie.

Naas die anti-semitiese strominge in baie lande van Europa en elders is die van Duitsland en Italië momenteel wel die sterkste. Hierteen het weliswaar reaksie gekom sowel buite as binne die twee ryke.

Teen die fascistiese rasteorie het o.m. die Pous sy stem reeds verhef. Volgens ’n Havas-berig van 16 Julie 1938 uit die Vatikaanstad het die Pous sig t.a.v. die rasse-vraagstuk as volg uitgelaat: "Dit is iets heel ernstigs. Het betreft niet slechts een of ander dwaalbegrip, maar de geheele geest van deze leer is in strijd met het Christelijk geloof ".

Voor of teen die beskouing van die Pous spreek ons ons hier nie uit nie. Alleen wys ons daarop dat die Katolisisme volgens sy standpunt, hier in die gedrang kom.

In Duitsland is die verhouding tussen Nasionaal-Sosialisme en Rooms Katolisisme ook nie gunstig nie.

Maar daar is meer.

Behalwe wat in die voorgaande sporadies voorkom in verband met die "Geel-", "Neger-" en "Naturellevraagstukke" van die Ooste, Amerika en Afrika, is die volgende korteliks aan te merk.

Wat besondere aandag van ons verg, is die invloed van die Christendom op die Europese beskawing. Hierdeur het die Westerse beskawing opgeklim tot ’n peil wat deur die res van die wêreld tot nog toe nie bereik kon word nie. Langs hierdie weg is die minderontwikkelde wêrelddele vir die laaste vier eeue en langer aan die invloed van Europa onderwerp.

Teen hierdie onderwerping is sinds die laaste half-eeu van baie kante protes aangeteken, ten spyte daarvan dat, met die kwaad wat die onderwerping vergesel het, die Europese invloed die Ooste en ander wêrelddele tot seën was.

Opstande soos van die Filippino’s teen Spanje, na 1898 teen die Amerikane, en van Sjina teen die Europeane (Boxer-opstand), het veral in Asië gevoelens gewek wat nie onderskat moet word nie. Hierdie gevoelens is versterk deur die opkoms van Japan. Deur sy oorwinning op Rusland aan die begin van hierdie eeu, sowel as deur sy bondgenootskap met Engeland en sy verdrae met Amerika en Frankryk, het hy prinsipiëel gelykstelling met Europese volke verkry.

Hiermee hang ten nouste saam die verbeterde verkeersmiddele, die pers, die radio, ens.

Hiernaas moet bereken word die betekenis wat kennismaking met die Europese lewe en toestande gehad het vir die groot kolomme Asiatiese troepe wat in die

wêreld-oorlog ooggetuie was van die verskeuring van die Europese stategemeenskap.

"Maar," skryf Dr. COLIJN "al vomden deze gebeurtenissen de meer onduidelijke aanleiding tot de verandering in de zienswijze der Aziaten, de eigenlijke oorzaken lagen toch dieper. Zij zijn te zoeken in de moderne koloniale politiek zelf."

In die eerste plek is die kultuur van die Oosterse volke wesensverskillend van die Westerse. In die tweede plek is die orde, wat in Westerse bestuursmaatreëls tot uiting kom vir die Oosterling lastig. Ook pas die energie van die Europese ondernemingsgees nie by die smaak van die Oosterling nie. Die arbeid van die Christelike Sending, met sy etiese eise gaan in die begin teen die draad in. Alles wat uit die Weste kom is die Oosterling vreemd. So was dit ook vroeër, maar in die laaste halfeeu het die intensiteit van die Westerse invloed veel sterker geword. Dit het die teëstellinge sterker aan die lig laat tree en die reaksie in groeiende mate gewek. Nog klaarder het die teëstellinge sig vertoon met die opbloei van Oosterse onderwys. Glashelder deursien die Oosterling die Westerse oorwig maar dan ook die Westerse ondeugde.

"Daarin ligt de tragiek van de moderne koloniale staatkunde. Feitelijk veroorzaakt ze zelf de onrust, waarmee men in het koloniale bewind te worstelen heeft", skryf Dr. COLIJN.

Die wêreld het kleiner geword: Stoomboot, spoorweg, vliegtuig, telegraaf, radio en sulke uitvindinge meer het die wêrelddele naderby mekaar gebring. Internasionale handel en opvoeding het gemakliker geword. Japan b.v. het die Europese tegniek en wetenskap oorgeneem. Oral word goedere van "Japanese manufacture" aangetref.

Sjina sal volg. Meer as één Sjinese student promoveer of studeer in Europa. Steeds gaan in Indië stemme op vir "onafhanklikheid". Frankryk maak so goed as geen verskil tussen die inboorlinge van sy Neger-kolonies en sy eie volk nie.

Die groot Abessinië ondergaan Italiaanse invloed en staan nie meer onder ’n Negus nie. Rooms-Katolieke en Protestantse Sending het deurgedring tot byna geheel Midde-Afrika.

In haas alle koloniale gebiede word op die oomblik meer as ooit aan opvoeding gedoen. Verligting van inboorlinge langs die weg van arbeid mag nie onderskat word nie. Arbeiders maak kennis met die gebruike en gewoontes van Europeane op byna elke gebied.

Allerweë dus word die gemoedere van die mensheid deur die rassevraagstuk gewek.

Ook die Calvinisme moet sig uitspreek.

Wat nodig is, is ’n klare insig wat sowel verstand en gewete kan bevredig ten aansien van die verhouding van die volkere en rasse.

Die hooggeroemde "humaniteit" van die vorige eeu met sy prediking: verbroedering van volke en rasse, het ’n gevoelige slag gely met die wêreldoorlog.

Die mensdom is op wrede wyse uit sy humaniteitsdroom opgeskrik. ’n Volgende, herleefde humaniteitsidee van ’n volkeregemeenskap wat die eenheid in verbroedering gesoek het, het ook misluk.

Die vraagstuk stel ook sy eis aan die wetenskap.

Die wetenskap, soos uit die voorgaande blyk, was van die vroegste tye af dit nog nooit eens oor die begrip ras en oor die ontstaan van die rasse nie. Aanvanklik is die hele vraagstuk onder die hoof Antropologie behandel. Later onder die hoof Etnologie.

Teenswoordig word Antropologie en Etnologie sorgvuldig onderskei en word by die een ’n suiwere biologiese basis en by die ander ook wel die gees, insluitende taal, beskawingsvom, geskiedenis, staatsinstellinge ens., aanvaar. Tog is wetenskaplikes dit nog nie eens oor die vraag: moet die rassevraagstuk alleen en uitsluitend antropologies besien word, of ook etnologies? Professor BARGE skryf: "Het behoeft geen betoog, dat deze methodische scheiding tusschen de bestudeering der somatische verschijnselen eenerzijds en de intellectueele anderzijds een voorloopig karakter heeft. Ieder moet hopen, dat eens de beide richtingen over voldoende betrouwbare gegevens zullen beschikken om een uiteindelijke synthese ervan te kunnen beproeven. Zoolang dit niet het geval is, blijft iedere voortijdige synthese gevaarlijk, vooral indien men poogt in deze voortijdige synthese aanknoopingspunten en grondslagen te vinden voor redelijk-zedelijk handelen van mensch tot mensch."

Met ’n soortgelyke sintese wat deur Prof. BARGE voorlopig afgewys word, werk die Nasionaal-Socialistiese Party o.m. reeds mee.

Hier is dus die verskil tussen Prof. BARGE en die Nasionaal-Sosialisme.

Prof. Dr. S. R. STEINMETZ skryf in gemelde werk: "Wij moeten voorloopig als haast zeker aannemen, dat groote afdeelingen der menschheid niet slechts uiterlijk, naar lichaamsbouw en kleur van elkaar verschillen, maar ook geestelijk, in hun aanleg en karakter, wat zooveel belangrijker moet geacht worden."

Hierenee stein Dr. P. J. WAARUENBURG ooreen: "Ook de strijd tusschen Ariër en niet-Ariër is niet geboren uit een verschillend uiterlijk, maar uit een geestelijk aanlegverschil."

Ieder voel dus dat dit hier ’n probleem raak waarop lig moet val, van uit welke oord die lig ook al kom.

Dit geld die bestudering van diepere beginsels rakende die ontstaan en die wese van die mensheid; die verwording van die mensheid as gevolg van magtige faktore; die verantwoordelikheid van die mensheid ten opsigte van ’n Soewereine, Allesbepalende Mag buite hom. Daarom het ons geskryf: Die Calvinisme moet sig uitspreek.

Die skrywer van hierdie werk wil, met die oog op die aktualiteit van die rasseprobleem, wat steeds in omvang en intensiteit toeneem, die hoop uitspreek dat

hy hiermee ’n beskeie bydrae mag lewer tot die oplossing van ’n buitegewoon belangrike vraagstuk van die dag.

## Indeling

Die rassevraagstuk is ’n wêreld-probleem. Daarom is die behandeling daarvan in extenso ’n onbegonne taak. Des te meer is dit die geval by ’n dissertasie. Beperking is dus ’n eerste eis.

In die eerste deel, wat alleen bedoel is om oriënterend te wees, moet dan ook nie gesoek word na ’n wetenskaplike uitrusting in volle omvang nie. Daarin word alleen die huidige stand van die rassevraagstuk met enige teorieë in die algemeen gegee (Hfst. I) en hierop volgend ’n oorsigtelike behandeling van die vraagstuk soos dit sig vandag in Suid-Afrika aan ons voordoen. Hierop volg dan ’n bespreking van die Jode-vraagstuk (Hfst. II).

In die tweede deel word die etiese beginsels wat ten grondslag lê aan die rassevraagstuk, veral met die oog op Suid-Afrikaanse toestande, behandel (Hfst. III), met die konsekwensies wat uit die beginsels voortvloei (Hfst. IV).

Deurgaans is daarna gestreef om die rassevraagstuk los te maak van ’n eensydige opvatting daarvan.

Gewoonlik word daaronder verstaan óf die "Naturelle-", óf die "Asiatiese-", óf die "Kleurling-"vraagstuk, óf hierdie drie kollektief geneem.

Dan word die blanke ras daarby ter sprake gebring as ’n daarbuite staande, maar tog ’n daarby-belanghebbende entiteit.

Dat die blanke ras ’n gans andere is as die naturelleras, staan vas, en tog, ook op die blanke ras moet die volle aksent val. Op sy geneties-historiese eiendomlike karakter met sy gemeenskaplike belang en doel moet ewe sterk gelet word as op dié van die Kleurlingrasse, wat veral deur die buiteland en deur vreemde indringers in Suid-Afrika skerp beklemtoon word.

Daarteenoor mag ook die verantwoordelikheid van die blanke ras nie verswyg word nie. Sy eie huishouding moet nie alleen ten voorbeeld strek nie, maar moet in staat stel tot positiewe nooit-weifelende optrede, én staatkundig, én maatskaplik, én kerklik.

Dat die wyer blik op die rassevraagstuk ook ’n uitgebreider veld ontsluit, is begryplik. Hierdeur is ons dan ook in die tweede deel genoop tot seleksie, selfs ten aansien van algemene beginsels.

Aan die einde van hoofstuk IV word in ’n slot-paragraaf gerieflikheidshalwe ’n oorsigtelike opsomming gegee van die mees voor-die-hand-liggende konsekwensies wat in die behandelde beginsels vir die rassevraagstuk opgesluit lê. Ons sê: "oorsigtelik", omdat hierdie opsomming, as dit op sigself en los van die onderliggende beginsels gebruik word, sy doel sal mis. Veral moet die tweede deel

van die boek as ’n geheel gesien en gelees word. Daarby moet die opsomming nie beskou word as een wat die behandelde stof uitput nie. Dit sou ’n onbillike eis wees, aangesien die beginsels die rassevraagstuk in sy geheel, in sy organiese, in sy historiese samehang, in sy volle omvang, en op alle lewensterreine geld en raak.

Wie die rassevraagstuk so aanpak, dat hy die klem laat val op één sy daarvan, bv. op die welsyn en welwese van die naturelleras in Suid-Afrika, verval, sonder dat hy dit so bedoel, en daarom onwillekeurig, maar dan tog noodsaaklikerwys, in eensydigheid. Só behandel hy nie die rassevraagstuk nie maar die sgn. naturelleprobleem. Só laat hy, om aan sy self-opgelegde taak getroue uitvoering te gee, die klem oorwegend op die belange van die naturelle-ras val maar gee tegelyk daarmee aan die buitewêreld, sowel as aan die bevolking van Suid-Afrika, ’n skewe, ’n onware beeld van die werklikheid ten aansien van die rassevraagstuk.

Hiermee word die saak nie gedien nie - nie in Suid-Afrika nie en nog minder in die oog van die buiteland.

Van die buiteland staan die Unie nie los nie. Daarom moet die Unie toon dat hy die rassevraagstuk in sy diepte en omvang begryp; dat die beginsels waarop sy rassebeleid berus, onaanvegbaar is; dat daar geen grond bestaan, waarop sy reg op voogdyskap oor die gekleurde rasse kan betwis word nie.

Daarom moet die Unie toon, dat sy eie staatsfilosofiese grondslag berus op wortel-beginsels wat hom die reg gee op algehele onafhanklikheid om, met volle verantwoordelikheid aan God - maar dan ook aan God alleen - sy sedelike taak te volvoer.

## 1. Die Huidige Stand van die Rassevraagstuk met Teorieë in die algemeen

Hoe staan dit op die oomblik met die Rassevraagstuk in die algemeen?

Welke teorieë word ten aansien daarvan gehuldig?

Oor hierdie vrae en met wat daarmee in die nouste verband staan word in hierdie hoofstuk gehandel.

Met die kort- en geensins volledige oorsig van die ontwikkeling van die wetenskap wat die bestudering van die menserasse tot sy objek het, in die Inleiding gegee, moet ons hier volstaan.

Daaruit het duidelik geword dat hierdie wetenskap al baie oud is.

In sy vroegste vorme was hy nie eg wetenskaplik nie. Al wat maar by die bestudering te pas gekom het is daarby betrek. Wat vandag anatomie, fisiologie, embriologie, sielkunde, geskiedenis, godsdienswetenskap, regswetenskap en so meer genoem word moes diens doen. Daarby was dit nie moontlik, van weë gebrek aan middele waardeur deeglike kontak tussen die rasse van die mensheid bevorder moes word, om ’n grondige studie van alle rasse te maak nie.

Dr. P. J. WAARDENBURG beweer 1): "Zoo kende bijv. de systematicus LINNAEUS in de 18e eeuw de Mongolen als zoodanig nog niet." en dat die grondslag vir ’n wetenskaplike rassekunde gelê is in 1776 deur die Göttinger arts J. F. BLUMENBACH. "Hij is de eerste, die een Mongoolsch ras opstelt".

Tog het die rassekunde sig as wetenskap in die 18e eeu ontwikkel tot ’n fisiese wetenskap (Antropologie).

Hierby sluit Prof. BARGE sig aan met afkeuring van die latere ontwikkeling van ’n "nieuwe wetenschap, waaraan door MILNE EDWARDS de naam Ethnologie werd gegeven".

Prof. BARGE wil dus ’n Antropologie op die basis van erflike, liggaamlike kenmerke alleen. Daarby stel hy vas dat: "De wetenschap nu, die het als hare bijzondere taak opvat de menschenrassen te onderscheiden, te classificeeren en te bestudeeren, is de Anthropologie".

Dr. WAARDENBURG daarenteen stel sig op ’n ruimer standpunt. "Pas in den allerlaatsten tijd begint men weer aandacht te krijgen voor dat, wat het rassenvraagstuk voor iederen vroegeren en modernen denker belangrijk maakt, nl. voor het gezichtspunt of menschenrassen zich ook door een geestelijke structuur, een rassenziel onderscheiden".

Dat verskillende rasse in geestelike opsig wél van mekaar verskil gee Prof. BARGE toe. Alleen maar wil hy dat die rasindeling, soos die Fisiese Antropologie ons dit laat ken, gebaseer sal bly op die liggaamlike kenmerke.

Bedenkinge teen die opname van die geestelike eienskappe het hy wel. Hulle is tot nog toe nie saam met die liggaamlike ondersoek nie. Hulle is nie alleen van die liggaamlike raskenmerke afhanklik nie maar ook van ander faktore soos b.v. die natuurlike geografiese milieu, die ekonomiese verhoudinge, die tradisie ens.

Prof. BARGE besluit dus: "Zoolang derhalve de rasconstructie, de rasindeeling feitelijk uitsluitend berust op de lichamelijke kenmerken alleen, behoort de term geest in het rasbegrip niet thuis, en kan slechts met groote omzichtigheid en zeer in het algemeen aangaande de geestelijke eigenschappen der rassen worden gewaagd"

Vir sy standpunt beroep Prof. BARGE sig ook op VON EICKSTEDT wat hoosaaklik dieselfde standpunt inneem.

Dr. WAARDENBURG haal vir sy standpunt aan: H. F. K. GÜNTHER maar vind hom te eensydig en wil liewer instem met FR. LENZ in die standaard werk van BAUR-FISCHER-LENZ. Ook BR. PETER MANN. Op pag. 87 gee hy ’n opsomming van die belangrikste gegewens soos die aangetref word in die geskrifte van GÜNTHER.

LENZ, KRAITSCHEK, PETERMANN, SCHULZ e.a. Afsonderlik voeg hy hieraan toe ’n deur CLAUSZ gegewe tiepering.

Op die vraag of daar ’n rassesiel is, antwoord hy bevestigend, pag. 93, maar voeg daar dadelik aan toe: "Maar er zal nog veel werk moeten worden verricht, eer deze goed is geformuleerd."

Waar Prof. BARGE één indeling, ’n biologiese gee, gee Dr. WAARDENBURG twee. Op pag. 64, § 9, gee hy ’n indeling volgens liggaamlike raskenmerke en op pag. 86 ’n tweede volgens geestelike raskenmerke.

Dit blyk dat hy in hoofsaak tog ooreenstem met Prof. BARGE as hy die laaste indeling inlei met die woorde: "Wat thans volgt moet onder groot voorbehoud gelezen worden. Hoewel ik er vast van overtuigd ben, dat er naast lichamelijke ook geestelijke raskarakteristica moeten voorkomen, wil ik er mij toch voor hoeden het voor te stellen alsof deze psychische grootheden reeds bekend zijn en alsof hierover algeheele overeenstemming bestaat!"

’n Definisie op grond van geestelike eienskappe vind ek by hom nie. Wel ’n biologiesê: "een ras bezit binnen de soort een na kruising, isolatie en inteelt geselecteerd en gezuiverd, dus homozygotisch geworden stel van erffactoren ". En so gaan hy voort: "Voor den mensch kunnen wij eraan toevoegen, dat dit gemeengoed moet zijn van een aanzienlijke groep van op een bepaald gebied in voortplantingsgemeenschap levende personen."

Die definisie van Prof. STEINMETZ lui as volg: " Onder menschenras verstaan wij een aantal menschen, die zekere erfelijke, lichamelijke trekken met elkaar gemeen hebben en zich daardoor van anderen onderscheiden."

Prof. BARGE skryf op pag. 5: "Een ras immers is een eenheid op grond van het gemeenschappelijk bezit van een aantal erfelijke, lichamelijke kenmerken ."

’n Vierde definisie is die van Dr. A. L. HAGEDOOM en lui as volg: "Een ras is een groep van personen, die zoo is samengesteld, en onder zulke omstandigheden leeft, dat de variabiliteit in de groep telkens weer kleiner wordt, zoodat de groep neiging heeft om van geslacht op geslacht haar gemiddelden erfelijken aanleg te bewaren."

Prinsipiëel is daar geen verskil tussen die definisies nie.

Ons kom tot die slotsom dat sommige wetenskaplikes dit in hoofsaak eens is dat die wetenskap, wat dit as sy besondere taak stel om die menserasse te onderskei, te klassifiseer en te bestudeer, sig uitsluitelik moet bepaal tot erflike, liggaamlike eienskappe.

Andere dink daar anders oor: GÜNTHER, LENZ, KRAITSCHEK, PETERMANN, SCHULTZ en GROZZER gee by hulle indeling ook aan die rassepsigologie ’n plek.

Die definisie wat GROZZER gee is: "Eine gewisse Gruppe von Menschen, welche durch den hereditären Gemeinbesitz eines bestimmten körperlichen und geistigen Habitus unter einander verbunden und von anderen derartigen Gruppen getrennt sind"[12].

Dat die geestelike verskille tussen rasse bestaan ontken niemand. Alleen maar: die vraagstukke wat sig hierby voordoen, behoor volgens sommige nie tot die

bevoegdheid van die antropoloog nie. Dit val onder sosiaal-psigologie en in vele opsigte onder sosiologie.[13]

As suiwer antropologiese indelinge verval hier dus die van manne soos NOTT, GLIDDON, MORTON, KNOX, CUVIER en AGASSIZ. Hulle indelinge is te sterk beïnvloed deur politieke en religieuse tendense.

Wel bou die kraniologiese skool, gestig deur die ouere RETZIUS (1796-1860), op die vorm van die hoof as basis van klassifikasie maar dit is te eensydig.

Later is indelinge op grond van die hare, kleur en pigmentasie van die vel ens. beproef. Ook dit gee geen bevrediging nie.

Vandag is dit eis dat die raskonstruksie op ’n so groot moontlike kombinasie van kenmerke sal berus. Dan nog moet hierdie kenmerke gemaklik waarneembaar en vir ondersoek toeganklik wees.

Die vernaamste is:

1. die vorm van die hoof;

2. die liggaamslengte;

3. die pigmentasie van hare, huid, en oë:

4. die vorm van hare [14]

’n Volledige oorsig van die uitgebreide antropologiese ondersoekingstegniek vir die vasstel van bogenoemde en ander raskenmerke gee Prof. BARGE nie: Hiervoor verwys hy na die standaardwerk van R. MARTIN en ’n meer beknopte werk van K. SALLER [15].

Rasindeling

Dat ’n rasindeling op grond van bogenoemde raskenmerke van die mensheid ’n suiwer beskrywende karakter het, word deur Prof. BARGE verklaar.

Aan die hand van VON EICKSTEDT gee Prof. BARGE die volgende indeling: (dieselfde indeling word ook by WAARDENBURG gevind).

Drie hoofrasse word onderskei:

I. Die Europide of blanke hoofras

Met 9 sgn. onderrasse of sekondêre rasse in 3 groepe saamgevat.

1. Die blonde rasse in die Noorde (homo nordicus of homo teutomeus) met as onderverdeling:

a. die homo nordicus in enger sin en

b. die Oos-Baltiese ras.

2. Die sentrale gordel van rondhoofde, omvattende die

a. Alpine.

b. Dinariese,

e. Armenide en

d. die Toeranide ras.

3. Die suidelike langhoofde, waarin te onderskei is:

a. die Mediterrane, b. Oriëntalide en e. die Indide rasse.

II. Die swart hoofras

Omvat 8 onderrasse in 4 groepe saamgevat.

1. Die Etiopiese ras of die Europoïde Kontak-sone.

2. Die gordel van die grasland, omvattend die

a. Soedanide,

b. Nilotide en

e. die Bantoeïde ras.

3. Die Palaenegride ras met as afsonderlike vorm die Pigmide ras.

4. Die swart rasse buite Afrika:

a. die Indo-melanide, die

b. Neo-melaneside en

e. die Palae-melaneside.

III. Die geel hoofras

Het 4 onderrasse in 3 groepe saamgevat:

1. Die Siberide ras, die sgn. Europese kontak-ras.

2. Die noordelike rassê:

a. die Tungide en

b. die Sinide ras.

3. Die suidelike groep: Die Palae-mongolide ras.

As neweras van die geel hoofras word weer onderskei die groep van die Indiane, waarin weer 8 rasse te onderskei is, saamgevat in 4 groepe.

1. Die noordelike rondhoofde:

a. die Pasifide en

b. die Sentralide ras.

2. Die noordelike langhoofde:

a. die Silvide en

b. die Margide ras.

3. Die suidelike langhoofde:

a. die Brasilide en

b. die Lagide ras.

4. Die suidelike rondhoofde:

a. die Andide en

b. die Patagonide ras.

As afsonderlike vorm of tussenvorm word dan nog die Eskimide en die Khoisanide rasse onderskei.

Waar die verskillende rasse aangetref word

I. Die Europide of blanke hoofras

Met VON EICKSTEDT is Prof. BARGE dit eens dat hierdie hoofras aardrykskundig aangetref word in Europa en langs die Noordkus van Afrika. Vir hulle strek Europa sig in biologiese sin uit oor die Middellandse see tot aan die Saharawoestyn in Afrika. Verskillende en mynsinsiens aanneemlike gronde word hiervoor aangevoer.

Vir die sgn. onderrasse van die blanke hoofras se verbreiding kan hoogstens by benadering 'n lyn aangewys word.

Geheel suiwer en sonder rasvermenging kom haas geen enkel ras voor nie.

I. 1(a). Die blonde rasse in die Noorde (homo nordicus of homo teutomeus) se verbreiding kan aangetoon word met 'n geboë lyn getrek deur die middel van die Britse eilande, Midde-Europa en die oostelike rand van die Baltiese state.

Nagenoeg onvermengd word hierdie ras gevind in Swede, Denemarke en Ysland, 'n.W. Duitsland, Noord-Nederland, in 'n gedeelte van Engeland, Noorweë, S.W.-Finland en 'n deel van die Baltiese state. In kleiner groepe in Noord-Frankryk, die 'n.W. deel van België en in die dale van Suid-Duitsland en Oostenryk.

'n Sterk met Noordse elemente vermengde bevolking word aangetref in die Po-vlakte van Noord-Italië. 'n.W.-Spanje en dele van die vroeëre Tsjeggo-Slowakye.

Vanuit Noord-Pole en die Baltiese gebied strek uitlopers sig uit tot in Noord- en Suid-Rusland.

As vrug van kolonisasie word die Noordse ras in besonder aangetref in Noord-Amerika, Australië, Suid-Afrika en Indonesië. Sterk ooreenkoms kan gekonstateer word met die bewoners van die Kanariese eilande, met die prehistoriese ras van Kro-magnon, 'n deel van die Atlas-gebied en die gebied van Tripolis.

I. 1(b). Die Oos-Baltiese ras het as sentrum: Wit-Rusland, die aangrensende dele van Groot-Rusland, en Pole, in besonder die Waldaï-gebied en die bo-loop van die Wolga.

Van hier brei dit sig Ooswaarts tot in Wes-Siberië uit. Belangrike uitbreidinge het in die laaste tyd plaasgevind deur die hele Rusland, dwars deur Siberië tot aan die groot Oseaan. Sterk vermenging en kruising met die aangrensende rasse is begryplik. So in Noord-Finland, Estland, Lyfland met die noordse ras wat sig hier tussen die Oos-Balte in verbrei het.

Omgekeerd het die Oos-Baltiese ras sig uitgebrei tot in dele van Duitsland (Oos-Pruise, Silesië, Brandenburg ens.). Sterk assimilasie met die hier-bestaande kultuurgemeenskap het plaasgevind.

Met uit Asië binnegedronge Toeranide elemente het die Oos-Baltiese ras kontak gekry in Suid-Rusland en meer weswaarts met die Dinariese ras van die Balkan. Tot in Roemenië en die vroeëre Tsjeggo-Slowakye strek uitlopers sig uit.

I. 2(a). Die Alpine ras word aangetref, veral in Sentraal-Frankryk, die Westelike Alpe en Suid-Wes-Duitsland maar ook in die vroeëre Tsjeggo-Slowakye en Silesië. Owerigens ook in Suid-Pole, Engeland, Suid-Nederland, die Waalse gedeelte van België, in Noord-Spanje, Noord-Italië en die westelike deel van die Oekraïne.

Deur vermenging van die Alpine- met die Dinariese ras is, veral in Midde-Europa ’n deursnee-tipe van groot bevolkingsgroepe ontstaan terwyl aan die ander kant in sommige dele Alpinegroepe deur isolasie hulle rassuiwerheid so goed as volkome bewaar het.

Die teorie van VON EICKSTEDT dat die Lappe of Laplanders wat alle raskenmerke van die Alpine ras besit, geen Mongole is nie skyn teenswoordig besonder byval te vind. As dit die geval is, wil dit voorkom asof die Alpine ras sig oorspronklik tot bo in Noord-Europa uitgestrek het en dat die splitsing veroorsaak is deur die indring van die noordse ras vanuit die Ooste in ’n later tyd. Hieruit mag dan gekonkludeer word dat, waar die noordse ras met die Alpine in aanraking gekom het en met hulle saamgeleef het, die Alpine ras ook sy deel in die beskawingsgeskiedenis van Midde-Europa gehad het.

I. 2(b). Die Dinariese ras. Die gebied van hierdie ras word gevorm deur die bosryke berge van S.O.-Europa: die dinariese Alpe, die oostelike Alpe, Balkan, Karpat en die Oekraïniese drempel. Hier het die ras sig vrywel suiwer gehandhaaf.

Afgedaal in die vlaktes, egter het dit sig vermeng met noordse, Alpine, en Oos-Baltiese elemente.

Na Suid-Pole en Silesië kan ’n belangrike uitstraling waargeneem word, terwyl die Baske in Noord-Spanje gehou word vir ’n kruising tussen die Dinariese- en die Mediterrane ras.

I. 2(c). Die Armenide ras. Die Armenide bewoon die hoogvlaktes en berge van Klein Asië (Anatolië), die Kaukasus, dele van ’n.W. Persië en Suidelike Transkaukasië.

Van hulle word oriëntaloïde oorgangstipes aangetref in Sirië, die gebied van die Libanese republiek en in die Oos-Persiese randgebergte.

Duidelike spore van hierdie ras word gevind langs die rande van Arabië tot in die suide by Yemen, in die hele gebied van die Middellandse See, veral in die Noord-Afrikaanse Kusstreek waar hulle innig vermeng is met Mediterrane en Oriëntalide.

Sporadies kom hulle voor in Spanje, Italië, in die Balkan-gebied en in die Suid-Russiese kusstreke.

I. 2(d). Die Toeranide ras. In die steppe van S.W.-Siberië en Kasakië in die dale van Turkestan, in die Altaigebergte en die hoogland van Pamir, woon die Toerane.

In die steppe gebied is die ras vry suiwer. Menggebiede kom egter voor veral in die gebergte waar hulle met die Mongole in aanraking gekom het en verder noordwaarts met die Siberide.

Oor Persië en die gebied van die Parte het hulle ooswaarts tot dig by die Indus verbrei. Weswaarts, oor Anatolië, die Balkan en saam met die Hunne en Avare het hulle tot in Hongarye deurgedring. Gemengde volkstamme, waarvan die een minder en die ander meer met die Toeranide ras vermeng is, woon op hierdie vaag-omlynde Toeraniese gebied. Hulle staan bekend onder die name: Tartare, Turke, Perse, Kirgiese, Turkomane ens.

I. 3. Die suidelike langhoofde. Die drie rasse van hierdie groep woon buite die geografiese- maar, volgens VON EICKSTEDT, binne die biologiese grense van Europa (sien pag. 16).

(a). Die Mediterrane ras word aangetref veral in die suide van Italië, in sommige gebiede van Spanje en op die eilande in die westelike helfte van die Middellandse See. Ook in Griekeland, Etrurië en westelik van Venisië. Selfs word hulle aangetref in Engeland in die noorde, weste en suide, aan die weskus van Ierland en selfs in Skotland. Natuurlik is die Mediterrane in hierdie gebiede sterk gemeng.

Met die koloniale ekspansie van Spanje en Portugal in vroeër jare is die Mediterrane in groot getalle oorgeplant na Middel- en Suid-Afrika waar talryke kruisinge plaasgevind het met inboorlinge.

I. 3(b). Die Oriëntalide ras. Die vernaamste verbreidings-gebied is S.W. Asië. Die Oriëntalide ras bewoon Arabië, Persië, Mesopotamië, Noord-Afrika, Sirië en gedeeltelik ook Indië.

Die Darde in die berge van Noord-Kasmir is ’n vrij standvastige streektipe van ’n kruising tussen Oriëntalide met Armenide en Toeranide rasse. Ander kruisings in Sirië, Mesopotamië en veral in Noord-Afrika moet hier genoem word.

I. 3 (c). Die Indide ras. ’n Vrywel uitsluitend Indide bevolking bewoon Voor-Indië, veral Doab in die Noorde (Afganistan en Beloedsjistan) en die Dekkan in die suidelike sentrum.

Bowendien mag nog melding gemaak word van die gebiede wat bewoon word deur die Weddide, die Polinesiese- en die Aino rasse. Hulle staan tot die Europide hoofras in die nouste betrekking.

Die Weddide ras word aangetref in Ceylon en Voor-Indië. Hiervan is hulle die oorspronklike bewoners en is later deur die Indide ras verdring en gedeeltelik oorheers.

Met die Singalese van Ceylon het hulle ’n sterk kruising aangegaan. Owerigens is hulle duidelik aantoonbaar in Agter-Indië. Indonesië, Malakka, Siam en Indo-Sjina.

Wat die Polinesiese ras betref die volgende.

Die gebied wat sig uitstrek van die Paaseilande in die Ooste tot die Karoline in die Weste, wat noordwaarts begrens word deur Hawai en in die Suide deur die suidelike eilande van Nu-Seeland, word bewoon deur sowat 115.000 Polinesiërs. Hierdie ganse gebied heet Polinesië en Mikronesië.

Polinesiese invloed word verder opgemerk in Idonesië by die Batakkers en Alfoere, in sommige streke van Java en op Manilla. Ook op die oostelike deel van die Fidji-eilande en van Nu-Kaledonië enige dele van die Nu-Hebride en hier en daar op die oos- en suidkus van Nu-Guinea.

Dat die Europide inslag in Suid-Sjina en Agter-Indië op die Polineside teruggaan, is nie uitgesluit nie.

Eindelik die Aino’s. Hulle is beperk tot Yesso, die mees noordelik-geleë groot eiland van Japan, op Sachalin en op die in die rigting van Kamsjatka verlopende eilandreeks van die Kurile.

II. Die Swart hoofras

1. Die Etiopiese ras of die Europide kontak-sone.

Die kerngebied van hierdie ras is Abessinië en Somaliland. Hiervandaan het hulle hul uitgebrei na die noorde tussen die Nyl en die Rooi See. Suidwaarts tot in Kenia en Oeganda.

2. Die gordel van die grasland.

(a). Die Soedanide. Dit is ’n groot groep van vorm-verwante tipes. In ’n groot driekwart sirkelboog woon hulle rondom die sentrale oerwoudgebied as middelpunt van Wes-Afrika, oor Wadaï en Darfur tot aan die gebied van die Bo-Nyl en vandaar tot die Suide en Suid-Weste by die kus, Senegambië en die Nigergebied.

(b). Die Nilotide brei sig tussen die grasgordelgebied in die papirusmoerasse langs die Gesellerivier en die Nyl suidwaarts tot in die gebied van die groot mere uit.

Die vernaamste verbreidingsgebied is die moerasstreek in die boloop van die Wit-Nyl.

(e). Die Bantoeïde. Van die Bantoes is die aantal stamme groot. Die vernaamste verbreidingsgebied is Oos-Afrika en Suid-Afrika met uitsondering van die woestynagtige Suid-Weste.

Op Madagaskar is hulle sterk vermeng met geïmmigreerde Indonesiese elemente.

3. Die palenegride. Die sentrale oerwoud is hulle woning.

’n Afsonderlike vorm van die palenegride is die Pigmies of Bambuti ras. Ook hulle woon in die Kongo-oerwoud.

Of die Khoisanide ras, gespesialiseerd in die Boesmans en Hottentotte, nou in verwantskap staan met die Palenegride of met die Mongolide is nog geen uitgemaakte saak nie. Daarom word hier vir hulle ’n plek ingeruim.

Aan die suidpunt van Afrika word hulle aangetref. Egte Hottentotte en egte Boesmans bestaan nie meer nie.

In die Kaapkolonie lewe die Hottentotte en meer na die noorde die gebasterde Boesmans.

Ook buite die grense van Afrika is swart rasse. Hulle is die volgende met hulle verbreidingsgebiede.

1(a). Die Indo-melanide ras. Van hierdie ras bewoon ’n noordelike groep die oostelike hoek van die hoogland in die Dekkan. Die suidelike groep word aangetref in die Suidooste (die gebied van Madras) en Noord-Ceylon.

Nog meer Pigmies. Behalwe die Pigmies of Bambuti ras in Afrika bestaan daar nog twee vorme.

i) Die Asiatiese Pigmies word waargeneem op die Andamane, Malakka en die Filippyne. Ook in Kambodsji en Siam. Hulle word genoem die Negrito’s of Asiatiese Pigmies.

ii) Die ander groep kom voor op Guinea en die Melanesiese eilande.

(b). Die Neo-Melanesiese ras is vrywel tot Nu-Guinea beperk.

Hier en daar word hulle opgemerk tussen die bewoners van in oostelike rigting geleë eilande.

(e). Die Palae-Melaneside bewoon Melanesië. Tipes wat minder grof is word aangetref in Nu-Kaledonië die Nuwe Hebride en in die rigting van Nu-Guinea.

Hier kan die uitsterwende Australide ras genoem word. Hulle verbreidingsgebied is die vasteland van Australië,

Teenswoordig word hulle al meer na die sentrum verdring deur die Europese koloniste.

III. Die Geel of Mongoolse hoofras

1. Die Siberide.

Die Europide komponente by hierdie ras is net so sterk as die Mongolide. Dit is ’n menggroep maar word hier behandel omdat hulle vandag so ’n sterk kontakgebied met die Mongolide vorm.

Hulle verbreidingsgebied is langs die Noordrand van die bewoonde Asië.

Op die gebied tussen die Oeral en die Ob woon tipiese Wes-Siberide, die Wogoele. Die Ostjake, oostelik van Ob, is meer met Oos-Europide gemeng. Suiwerder is die bewoners van die Jenissei-gebied.

Verder ooswaarts het hulle met Toeranide elemente gekruis. Langs die kus van die Yssee skyn hulle verwant te wees met die Lappe. In Oos- en Midde-Siberië is hulle baie sterk vermeng met die Tungide ras, terwyl Aino’s en Indianide in die vermenging meer na die voorgrond kom in die uiterste Ooste.

2. Die noordelike rasse.

(a). Die Tungide ras. Hierdie ras word aangetref aan die noordelike randgebied van die Gobi-woestyn. Die woestyn self skei hulle van die Sinide. Dus is Mongolië hoofsaaklik hulle woongebied. Met die Burjate in die Transbaikalgebied en Irkutsk en met die Kalmukke in die suidweste is hulle verwant, in die noorde sterk vermeng met die Siberide. Hiervandaan strek hulle hul uit tot in Mandsjoerye en selfs in Korea.

Meer as 3 miljoen siele tel die ras nie.

III. 2(b). Die Sinide ras. Hulle vorm die kern van die Sjinese ryk. Vanuit die groot en vrugbare alluvium van die groot riviere in Noord-Sjina, in besonder die van die Hoang-Ho, het hulle na die suide uitgebrei en hulle met die Suid-Sinide vermeng. As die sterkere het hulle die beboste berge van Suid-Oos Asië, die oorspronkelike gebied van die Suid-Sinide, gekoloniseer.

Weswaarts het hulle uitgebrei tot in Suid-Tibet en Burma. In Mongolië het hulle met die Tungide in Oos-Tibet met die Palae-Mongolide vermeng.

(c). Die Palae-Mongolide. Hulle moet in die tropiese bergwoude van Suid-Oos-Asië gesoek word. In suidelike rigting het hulle vermeng met Weddide. Van Birma, in Siam, Indo-Sjina en in geheel Indonesië is hierdie vermenging tipies.

Noordwaarts moes ’n uitbreiding plaasgevind het oor die Filippyne en Fomosa tot in Japan. In Japan is hulle veral in die boonste lae van die bevolking sterk vermeng met Aino’s en Sinide. Dit neem egter nie weg dat die Palae-Mongolide die grondslag van die Japanse volkstipe vorm nie. Hierin is de growwer Satsoema- van die fyner Okaimatipe duidelik te onderskei.

Die uiterste verspreiding na die Weste lê in Tibet, na die Suidweste in Indië tot selfs op Ceylon, na die Ooste tot in Polinesië.

Van die Geel hoofras vorm die Indiane ’n newe-ras.

’n Indeling van die Indianide ras moet egter ’n voorlopige karakter dra, omdat die autotogtone bevolking van Noord- en Suid-Amerika in antropologiese opsig miskien die mins bestudeerde mensegroepe is.

As tussenvorm tussen die Indianide en die Mongolide mag geld ’n wel omskrewe groep, die Eskimide. Hulle bewoon die Noorde van Noord-Amerika in sy hele breedte, van die skiereiland Alaska tot Oos-Groenland omvattende die talryke eilande in die noordelike Yssee.

Op die vasteland word hul aangetref aan die kuste van Alaska, die delta van die Mackenzie en op die westelike en oostelike oewer van die Hudsonbaai.

Onder die talryke eilande wat deur hulle bewoon word noem ons Baffinland, Melville-eiland en Noord-Devon.

1. Die noordelike rondhoofde is die eerste groep volgens die gegewe indeling van die Indianide neweras.

Hieronder word onderskei in die eerste plek:

(a). Die Pasifide ras. Hulle kerngebied is die kusstrook van Noord-Wes-Kanada en Alaska tussen die kusgebergte en die Rocky Mountains. Na alle kante het hulle uitgebrei en selfs kom ’n groot kompakte groep voor rondom die Rio Grande del Norte by die Meksikaanse grens en dig by die Golf van Meksiko.

(b). Sentralide ras. In die Verenigde State word hierdie ras alleen in die Suide gevind. Gemengd met Margide en Silvide kom hulle voor in die state Georgië, Alabama, Mississippi, Louisiana en Texas.

In Suid-Amerika los hulle geleidelik op na die Ooste in die Brasilide en suidwaarts in die Andide.

2. Die noordelike langhoofde.

(a). Die Silvide ras. Die vernaamste woonplek van hierdie ras is die groot Kanadese woudgebied. In die Weste is hulle streng vermeng met die Pasifide wat tot dig by die Kanadese mere deurgedring het. Verdere vermenging met korthoofdige Sentralide in die suide en met Margide in die weste verdien genoem te word. Veral is dit die geval in die prairiegebied wat hoofsaaklik deur die Silvide Sioux bewoon word.

(b). Die Margide ras. Die benaming dui reeds aan dat dit bewoners van ’n randgebied is. Randgebied bewoners kan merendeels beskou word as deur ander rasse verdronge groepe. Blykbaar is dit hier ook die geval.

Hulle kerngebied is die Meksikaanse provinsie Sonova, Suid-Kalifornië en die Kaliforniese skiereiland. Vandaar gaan ’n uitloper suidwaarts oor die lengte van Midde-Amerika, tot deels aan die kus van die Groot Oseaan en deels tot aan die golf van Meksiko.

’n Afsonderlike groep word gevind in Florida.

3. Die suidelike langhoofde.

(a). Die Brasilide ras. Vermoedelik is die hoogland van Guyana die kerngebied van die Brasilide. Groot groepe egter bewoon die oop landskap en die ligter beboste streke.

In die noorde is hulle sterk vermeng met Sentralide en in die weste met die Lagide.

Blykbaar het die Brasilide van hulle kerngebied stroom-opwaarts langs die vertakkinge van die Amasone die oerwoud binnegedring, en langs hierdie weg die ander kant van die rivier, die gebied van die Noordelike Sjako, bereik. Hier het hulle hul met die Pampide vermeng. Ook die meer oostelik geleë Brasiliaanse hoogland het hulle bevolk, en deels in kontak met die Lagide, wat hier gewoon het, gekom.

Die Antille is geheel deur hulle bevolk terwyl 'n kleiner groep selfs tot in Florida deurgedring het.

Vermenging het op hierdie uitgestrekte gebied natuurlik nie uitgebly nie.

(b). Die Lagide ras het hulle kerngebied in die Oos-Brasiliaanse bergland maar dan ook nie onvermengd nie. Tot die Amasonegebied in Sentraal-Brasilië word hulle aangetref.

4. Die suidelike rondhoofde.

(a). Die Andide ras. In die Andesgebied van die Ekwador af suid is die Andidegebied. Die eintlike kerngebied is Bolivia vanwaaruit hulle tot in Chili verbrei het. Oor die laer Andesketting kon hulle uitbrei in ooswaartse rigting in Argentinië tot in die gebied van die Soutmere en die Sierra de Cordoba. Selfs nog verder suid tot in die gebied van die pampa's.

(b). Die Patagomde ras, ook Pampide genoem. Dit is 'n swerwende jagtersvolk op die onafsienbare grassteppe en graslande van die Sjako, die Pampa's en Patagomë aan die suidpunt van Suid-Amerika.

Die Jode

Dit mag sy nut hê om hier een en ander oor die sgn. Joodse ras te sê.

Waar moet die Jode antropologies ingedeel word? Onder welke ras of rasse?

Volgens Prof. BARGE en Prof. S. R. STEINMETZ maak die Jode geen afsonderlike ras uit nie. Nie in die sin waarin voorgemelde rasse as rasse ingedeel is nie, d.w.s. nie op grond van erflike, liggaamlike eienskappe nie.

Natuurlik wil dit nie sê dat die Jode geen verwantskap toon met ander rasse nie. Die grondslag van die Joodse tipe sal dan volgens Prof. BARGE gevorm word deur 'n kruising van die Oriëntalide en die Armenide rasse. Hierby is 'n bymenging van die Toeranide moontlik.

Vanuit die Ooste het hulle in hulle verbreiding hoofsaaklik twee weë gevolg: die een deel 'n suidelike weg, die sgn. Sefardim, en die ander, die Askenasim wat 'n noordelike weg gevolg het.

In die geval van die Sefardim oorweeg die oriëntalide komponent met sterk mediterrane bymenging. Vandaar die fyner verskyningsvorm. By die Askinasim, is 'n oorwegende Armenide inslag en hulle het hulle later met Noord-Europese rasse vermeng.

Vermenging met Negride elemente is ook nie uitgesluit nie. Die Abessynse Jode, die Falaska of Falasja genoem, gee voor dat hulle uit Jerusalem afkomstig is, waarom hulle hulself Falasian d.i. verbannene noem. Volgens VALLENTINE's Jewish Encyclopaedia is hulle 'n "tribe of black Jews." "The Falashes claim descent from the Tribe of Levi, they celebrate all the major Jew festivals including the day of atonement...". Volgens Prof. BARGE is hulle gemosaïeerde Etiopide.

Dit is onnodig om te sê dat die Jode oor die wêreld verspreid is.

Hoe het die verskeidenheid en die verbreiding van die menserasse tot stand gekom?

Hier begeef ons ons nogeens op hipotetiese terrein. Ook moet hier nie 'n volkome verantwoorde beskrywing van sorgvuldig-vasgestelde geskiedkundige feite gesoek word nie. Nog minder na oorsaaklike faktore wat binne of buite die menslike organisme tot die differensiasie in, en die fiksasie van 'n aantal tipes meegewerk het nie.

Alleen die beskrywing van 'n beknopte geskiedenis van die vernaamste rasse word hier aan die hand van Prof. BARGE gegee.

Die bakermat van die mensheid

Waar het die mensheid sy eerste ontstaan gekry? Dit is die aloue vraag. Vroeër is die vraag beantwoord met: waar die primitiewe mens gevind word. So het KLAATSCH en SCHOETENSACK gepleit vir Australië en Suid-Amerika.

Volgens VON EICKSTEDT egter, is Australië en Suid-Amerika randgebiede, waarheen primitiewe rasse, wat vir ontwikkeling en differensiëring weinig vatbaarbeid besit het, deur meer begaafde en vir hoër spesialisering gevoelige elemente verdring geword is.

HAECKEL, en DARWIN het gepleit vir die oerwoude van Java en Afrika waar die tans lewende mensape voorkom.

Hierteen word van wetenskaplike sy aangevoer dat die oerwoude juis die milieu is waar die ontwikkeling stilstaan. Daarby kom dat vir die periode wat vir die verskyning van die mensheid in aanmerking kom, juis die oerwoude die plekke is waar die minste geologiese of klimatologiese veranderinge sig afgespeel het.

Nou word teenswoordig juis die intensiewe geologiese en klimatologiese veranderinge aangesien as die prikkelende faktore vir voortgaande ontwikkeling en differensiëring. Daarvoor kon, die jongste deel van die tersiêr of Kainnosoïkum en die diluviale deel van die kwartêr met hulle ystye en tussentye, in aanmerking. In hierdie periodes word die mees primitiewe oorblyfsels van die sgn. prehistoriese mens (homo Heidelbergensis en Homo Neanderthalensis) dan ook gevind.

Hierdie denkbeeld het dan ook die aandag op Midde-Asië as die moontlike ontstaansgebied van die mensheid gerig.

Die geologiese en palaeontologiese gronde wat hiervoor aangevoer is kan hier nie bespreek word nie. Wat daarvan waar is en wat verbeelding is, sal die tyd wel leer.

Voorlopig en miskien wel vir altyd sal dit hipotese moet heet, verklaar Prof. BARGE daarvan. Die hipotese is alleen dan aanneemlik as ’n onbegrensde vertroue gestel kan word in die aktiewe aanpassingsvermoë van die dierlike organisme en die daaruit voortkomende hoëre geestelike ontwikkeling en differensiëring. Hierteen pleit reeds die openbaring dat die organismes sig so hardnekkig handhaaf in hul liggaamlike struktuur en dat die erflikheidswette op die oomblik so vas staan.

Alle feitlike gegewens ontbreek hier. Hoogstens kan konjekture gemaak word op grond van die fragmentariese skrif van die natuur.

Word Midde-Asië aangeneem as die ontstaanplek van die mensheid, dan moet die vraag na die geologiese verbreiding en die differensiasie van die mensheid beantwoord word.

Op grond van wat die Amerikaanse palaeontoloog, MATTHEW, ten aansien van die verbreiding van die soogdiere, straalsgewyse, uit Sentraal-Asië aangetoon het, word die radiére verbreiding van die laer en hoër ape sowel as die van die mens vasgestel. Aangeneem word, dat wat vir die soogdiere geld, in die algemeen ook geld vir die primate in die besonder. Om iets meer gedetailleerds hieromtrent te sê is nie moontlik nie. "Het blijft bij vermoedens, bij zoeken en tasten" sê Prof. BARGE.

Hoe en wanneer het die primitiewe mensheid sig gedifferensiëer in die drie groot hoofrasse, die blanke, die swarte en die gele?

By die beantwoording van hierdie vraag gee die geografiese verhoudinge van Asië uitkoms.

Die formasie van die Himalajagebergte in die tweede helfte van die tersiêr en die hoogvlakte van Tibet vorm vandag nog, en moes tydens die vergletsering in die ystyd, ’n skeidsmuur tussen Noord en Suid gevorm het wat nie oorskry kan word nie.

Aansluitend by die Elburgebergte en die Kaukasus word slegs aan die oostekant van die Kaspiese see ’n gebied van geringer hoogte gelaat met ’n tweede aan die oostekant in die rigting van die Stille Oseaan op die plek waar Siam vandag is. Heel moeilik, maar tog nie onoorkomelik nie, is die muur wat gevorm word deur die Tien-Shan en die Altaigebergtes wat suidwaarts aansluit aan die westelike Himalajagebergtes en noordwaarts oorgaan in die gletsergebied en die toendra.

Op hierdie wyse is Asië op geheel-en-al natuurlike wyse in drie gedeel. By verspreiding sou die prehistoriese mensheid as van self in hierdie drie ruimtes beland het met die gevolg: die ontstaan van drie van mekaar geïsoleerde groepe, wat met iedere ystyd verder van die sentrum gevoer is en waarby met iedere tussen-ysperiode stagnasie sou ingetree het.

Hiervolgens word die blanke Europide hoofras beskou as die groep wat sig in die noordwestelike deel gehandhaaf het, die geel Mongoolse hoofras as die van die noordoostelike deel en die swart Negride hoofras as die groep van die suidelike deel.

Oor die verdere differensiëring en verbreiding na Europa, Afrika, Oseanië en denklik ook na Amerika, kan ons hier nie handel nie. Daarvoor moet ons verwys na skrywers soos WEINERT en ander.

Erflikheid

Hieroor moet ons kort wees. Alleen om die hoë waarde wat dit vir die rasseprobleem, soos dit sig vandag voordoen, besit, moet daar tog iets oor gesê word.

JOHAN GREGOR MENDEL (1822-1884) 'n Oostenrykse plantkundige was die eerste wat 'n duideliker insig in die erflikheid gekry het. Deur middel van kruisingsproewe met erte, bone ens, het hy daartoe gekom om sy later beroemd geworde "Wette van Mendel" ten aansien van die oorerwing van enkelvoudige kenmerke op te stel.

Hoe waardevol die resultate wat hy bereik het ook al vir die erflikheidsleer is, by die mens moet die erflikheidsondersoek volgens geheel ander metodes geskied as by plant en dier. By laasgenoemde kan ons na willekeur kruis, by eersgenoemde nie. By die mens kan geen kruisingsproewe gedoen word nie. En tog is daar 'n metode nl. die sgn. tweelinge-ondersoek wat veel bygedra het tot die vasstel van erflikheid by die mens. Nog ander metodes soos die statistiese ondersoek van bevolkingsgroepe en die stamboom ondersoek word toegepas. Hieroor kan ons nie uitwei nie.

Oor die algemeen is wetenskaplikes dit eens dat liggaamlike sowel as geestelike eienskappe oorerflik is. Wat die eerste betref bestaan daar geen twyfel nie maar dit kan van die normale geestelike eienskappe nie gesê word nie. Die groot moeilikheid hier is: wat is aangebore en wat is verworwe kenmerke op psigiese gebied? Op grond van die onsekerheid wat hieroor bestaan, loën die diepte-psigologiese skool, die van FREUD en ADLER vrywel alle erflikheid van psigiese eienskappe.

Dat verworwe eienskappe ook oorerflik is word verwerp. Ook word ontken dat die invloed van die omgewing op die eindresultaat van die ontwikkeling verder deurwerk as die indiwidu wat die invloed ondergaan.

Dat die erflike verskille wat die verskillende rasse kenmerk, van die begin af, by die eerste menswording reeds aanwesig was, word aangeneem.

Ook dat die kruising van alle rasse onderling vrugbaar is vir verdere voortplanting.

Met hierdie paar opmerkinge oor die erflikheidsleer by menserasse moet ons volstaan en verwys na die skrywers oor erflikheidsleer.

Nadat heel oorsigtelik gehandel is oor die menserasse, en dan meer bepaald in biologiese sin, ag ons dit profytelik om in hooftrekke die vernaamste stellinge van die Noordse leer, waarvan ons in die inleiding reeds melding gemaak net hier weer te gee.

Aan die hand van Dr. STEINMETZ gee ons verkort die volgende punte:

l. Sekere geestelike kwaliteite en karaktereienskappe kan afgelei word uit die voorkoms van ’n bepaalde liggaamlike gedaante.

2. Die verskillende erflike eienskappe is van ongelyke waarde. Nie alleen die één hoofras, maar ook die één van sy onderdele moet daarom hoër gewaardeer word as die ander. (Hierdie één is die sgn. Noord-Europese wat onder die blanke rasse die hoogste staan.)

3. By kruising raak die erflike kenmerke deureenvermengd.

4. Die bymenging van Noordse erflike eienskappe kan ’n laerstaand ras verhef, maar dit kan die Noorderling erflik verlaag.

5. Die krag en betekenis van die volke en hulle kultuur was altyd afhanklik van die mate en die vorm, waarin die erflike eienskappe van Noordse oorsprong in hul verteenwoordig was.

6. Die Noordse ras het waarskynlik sy superieure eienskappe verkry gedurende ’n lang ontwikkeling in ’n harde Noordelike klimaat, vermoedelik rondom die Oossee geleë, wat sowel aan die liggaamlike gesondheid as aan die vindingrykheid van sy bewoners hoë eise gestel het en so ’n strenge seleksie uitgeoefen het. As barbaarse maar krygshaftige stamme het hulle hul van daaruit in steeds nuwe golwe oor die wêreld versprei.

7. Ook vir die meeste ouere kulture, wat sig aan ons wetenskap onttrek, moet ’n Noordse oorsprong of altans ’n sterk Noordse aandeel aangeneem word, sodat eintlik elke verheffing van ons beskawing aan Noorderlinge toegeskryf moet word.

8. In die teenswoordige Noord-Europa egter het die gevare van vermenging met minderwaardige bestanddele ingetree. Veral in die laer klasse van die maatskappy is die kleiner, donkerder, breedhoofdige tipes talryk. Slegs ’n herstel van die Noordse rasbesef van die eintlike beslissende kenmerk van hoog en laag, kan hierdie gevaar keer.

9. Groter suiwerheid van ras in ’n volk kan bevorder word, daar die wette, waarvolgens ’n ras sig vorm, bekend is en die seleksie deur die mens ter hand geneem kan word. Dit kan bv. van staatsweë o.a. op tweërlei wyse geskied: lê positief, deur die aandag te vestig op gewenste en ongewenste raskenmerke en deur sekere uitgesproke rastipes ekonomies en andersins te bevorder; 2e. negatief in die skerpste vorm, deur die uitstoot van sekere vreemdsoortige raselemente, ’n metode wat prakties die gemaklikste moontlik is ten opsigte van duidelik van die Noordse ras afwykende, in sigself egter geslote en afgeronde groepe, wat tussen die ander lewe, soos Jode en Sigeuners.

Tot sover die Noordse leer.

Dat aanhangers van die Noordse leer, soos dit hier in kort weergegee is, tot ’n heel ander rasindeling moes kom as die wat op suiwer liggaamlike eienskappe berus behoef geen betoog nie.

GÜNTHER, volgend die spoor van GOBINEAU, H. S. CHAMBERLAIN e.a., het reeds hiervan die proewe gelewer met sy indeling waarin hy hoofsaaklik vier groepe onderskei:

1. Die Noordse ras. Dit is die eintlike Germane, wat veral in die Noorde van Duitsland en in die hoër volksklasse voorkom.

Liggaamlik word hierdie groep geteken as blond, met ope blik, enigsins na vorespringende neus en intellektuele, militêre gelaatsuitdrukking. Wat sielseienskappe betref, skryf GÜNTHER die volgende aan die Noordse ras toe: rustig, terughoudend, nadenkend, eerlik en nie wreed nie. Later is hieraan toegevoeg kloekmoedigheid, originaliteit, moed, offervaardigheid ens.

2. Die "Ostische" ras. Hierdie ras sou meer na die suide maar ook na die ooste aangetref word.

Hierdie ras is donkerder van kleur, kleiner van postuur, kort en breed van gestalte, skedel en gesig. Later is aan die ras toegeskrywe: voorliefde vir die aardse, stoflike en die sinnelike. Idealisme sou eintlik alleen by die Noordse ras gevind word.

3. Die Westiese ras. In die suide en weste van Europa, dus eintlik buite Duitsland woon hierdie ras. Dit is slank van liggaamsbou en gesig en het die lang skedel gemeen met die Noordse ras, maar is kleiner van postuur, beweegliker en donkerder.

Sekere van die geesteseienskappe van die Nordiese ras word ook aan die Westiese toegeken al word hieraan minder waarde geheg: moed, offervaardigheid ens.

4. Die Dinariese ras. Hierdie ras sou oorspronklik langs die ooskus van die Adriatiese see, van die Balkan tot in Suid Duitsland versprei gewees het. Wel groot van gestalte maar met ’n korter skedel, iets van ’n geboë neus en met ’n harder gelaatsuitdrukking as die Noorderling.

Die geesteseienskappe van die Dinariese ras sou veel ooreenkoms hê met die van die gewone volk van die Oostelike Alpe en die van Beiere, maar tog sou die ras eenvoudiger van gees wees as die Noorderlinge. Die vermenging tussen Noorderling en Dinariër word dan ook nie die sterkste afgekeur nie.

Hoewel hierdie indeling nie al die rasse van die wêreld raak nie, maar veral tot Europa en omliggende streke beperk is, kan die invloed van die opneem van geesteseienskappe in die maatstaf van beoordeling duidelik gesien word.

In ons Inleiding het ons reeds daarop gewys dat die Nordiese leer veroordeel word op Antropologiese gronde: En tog, dat die verskille tussen rasse nie enkel liggaamlik is nie maar ook wel geestelik, kan nie ontken word nie.

As oorsake van die verskille in psige by volke word genoem: rasaanleg, natuurlike omgewing, sosiale struktuur van die maatskappy, die historiese ontwikkeling van die volke ens.

Veral in Duitsland word die volkspsigologie in die laaste tyd sterk beoefen. As bronne word aangevoer: taal, kultuur, mite, sage, godsdiens, moraal, moraliteit, kuns, reg, wetenskap ens. ens.

Ook Prof. Dr. S. R. STE1NMETZ verklaar oortuig te wees dat die natuurvolke, as die mins-beskaafde mense, psigies "amorph" is, d.w.s. dat hulle ten opsigte van aktiviteit, gevoel en nawerking en die ander trekke baie matig ontwikkel is, en dat hulle dus nie alleen wat hul temperament, maar ook wat die hooftrekke van hul karakter betref, aan mekaar gelyk is. Dit moet egter nie letterlik, as vir honderd persent waar beskou word nie. Hier is 'n beskrywing van die rasaanleg nog moontlik.

Hierteenoor beskou Prof. STEINMETZ die half-kultuurvolke as baie meer gedifferensiëerd. Hier is te bespeur 'n veel sterker geesteslewe: meer volharding, meer denkvermoë, meer begaafdheid en daarmee meer verskeidenheid. By hulle kan die rasse, wat hulle saamstel, baie moeiliker in hulle rasaanleg beskrywe word as by die natuurvolke die geval is. "Van het Negerkarakter kunnen wij wel spreken, niet van het Mongolenkarakter of van het blanke in de middeleeuwen". Nog veel moeiliker gaan dit by kultuurvolke.

Die invloede wat ras- en volkskarakter beheers is baie in aantal. Onder meer kan gelet word op die verskil tussen die aangebore karakter (geno-tipe) en dit wat die lewe daarvan gemaak het ("Phaeno"-type). 'n Volk bv. wat op eie bodem vir eeue geen omverwerpende oorloë of groot omwentelinge gehad het nie kan in sy geestelike voorkome nie sulke groot veranderinge ondergaan het as een wat voortdurend in worstelstryd sy bestaan moes handhaaf nie.

Wel geld dit van volkere, maar dit moet nie vergeet word nie, dat die verskillende volke juis uit die rasse van die wêreld saamgestel is. Sy dit dan in minder mate, maar dan tog sal die feno-tipe van die rasse ook die merke van sy wel of wee, dra. In die geval van die Mongoolse ras kan ons seker 'n ontwikkeling van die gehele ras verwag, nou dat Japan en Sjina beide sulke diepe veranderinge ondergaan. Hier bv. tref dit die Mongoolse ras in sy geestestoestand en miskien selfs in sy karakter.

Waar die state dus van mekaar verskil in afstamming, taal, godsdiens, sedes en regering, en waar daar allerlei verpligtinge en bande tussen die state en ook indirek tussen hulle onderdane bestaan, soos bv. in die Britse Ryk en die Russiese Sowjetbond, moet ons konkludeer dat rasiale verskille wel bestaan, en dat dientengevolge rasprobleme, ook van geestelike aard, sig sal voordoen.

Op die vraag of daar op grond van rasverskille rassehaat en rassestryd ontstaan, word verskillend geantwoord.

Prof. STEINMETZ meen van nee. "Rassenliefde bestaat evenmin als rassenhaat, en rassenstrijd heeft eveneens nooit bestaan. Ras is geen belangen- of gevoelseenheid. Toch is het wel mogelijk voor een of ander vreemd rastype, dus voor een ras in zijn omvang als menschenmassa, sympathie te gevoelen.

Ik geloof dat wij na de Ethnologie en de Geschiedenis geraadpleegd te hebben, kunnen verklaren, dat nooit een ras, beschaafd of onbeschaafd, als zoodanig medelijden of sympathie voor de rasgenooten als geheel heeft gevoeld.". En...De

geweldigste oorlogen woedden tusschen rasgenooten, de afschuwelijkste wandaden werden aan rasgenooten begaan!"

"Neen", sê Prof. STEINMETZ, "het noodlot van het rasverschil is in allen gevalle niet de verklaring en de verontschuldiging voor al deze wandaden, en voor het oneindige lijden dat er het gevolg van was".

Die nasionaal-sosialisme kan, op hulle standpunt, weer nie dieselfde antwoord gee nie.

So bestaan daar ander vrae. Om al hierdie vrae hier op te som gaat nie. Sommige word later in Hoofstuk 3 genoem en behandel.

Hier kom dit ons profyteliker voor om ’n paar lewens- en wêreldbeskouinge aan te haal naas die wat reeds ter sprake gekom het. In die eerste plek noem ons die:

1. Histories-materialistiese wêreldbeskouing

Die historiese materialisme, of ook Marxisme genoem, is ’n rigting wat in sy gang deur HEINRICH KARL MARX (1818-1883), die seun van ’n protestantgeworde Joodse advokaat, en sy intieme vriend FRIEDRICH ENGELS (1820- -1895) tot ’n sgn. wêreldbeskouing verhef is.

Die hoofgedagte is, dat alle uitinge van die menslike lewe, heel die ideologiese bowebou bepaal word deur die ekonomiese beweegredes en die materiële grondslae van die samelewing. Hiervan lê die grondslae besluit in die produksiewyse, in die organisasie van die samewerking van die faktore van voortbrenging. Op hierdie fondament is die hele bowebou (want daar is ook ’n onderbou wat in wisselwerking met die bowebou staan F. B.) van wetlike en politieke instelling opgetrek. Die ideaal is die vorming van ’n besittinglose proletariaat om die leiding van die produksie uit die hande van die kapitaliste oor te neem. Het dit gebeur, dan verdwyn met die klasse ook die klassestryd. In hierdie heilstaat sal dan geen verskil meer wees tussen mense of volke of rasse nie.

2. Die Humanisme

Onder humanisme verstaan ons hier die stroming in lewens- en wêreldbeskouing, wat die ideaal van die mensheid, die humaniteit as hoogste leidraad en hoogste lewensdoel beskou. Waar in die Christendom God die middelpunt van alle beskouinge is, is dit vir die humanisme: die mens. In wese is die mensheid één omdat ieder mens, ryk of arm, as mens ’n goddelike vonkie van die Rede in hom het. Deur alle tydelike gebrokenheid heen sal die Rede seëvier en ten slotte lei tot ’n wêreldgemeenskap, één ryk van vrede en verbroedering.

3. Die Verdragsteorie

Volgens hierdie denkrigting word die staat beskou as afgelei uit ’n oorspronklike verdrag wat die mense gesluit het om ’n end te maak aan die stryd van almal teen almal. Vir die Etiek word die Utilisme die vanselfsprekende teorie van menslike gedrag. So HOBBES en ander.

Deur middel van internasionale verdrae sal die stryd van almal teen almal dan ook opgelos wees.

4. Die Dieptepsigologie

Die wat die milieu tot die eintlike faktor waardeur iemand se persoonlikheid later bepaal word, maak. Volgens die Dieptepsigologie van FREUD en ADLER word vrywel alles tot milieu-invloed en spontane houding, met uitskakeling van die erflike aanleg en die liggaamlike verandering, herlei. Tot op sekere hoogte is dit ook so by KÜNKEL.

Die begrip karakter word so tot ’n reeks van "dressate", reaksie wyses op milieu-invloede.

Die konsekwensies van hierdie stelsel is dat die mensheid langs die weg van opvoeding tot op ’n peil gebring kan word, waar verskille kan wegval.

## *2. Die huidige stand van die Rassevraagstuk in Suid-Afrika met verskillende teorieë*

Die Besonderhede omtrent die indeling van alle rasse binne die grense van Suid-Afrika, soos hier onder behandel, word gevind in die 1e Boekdeel van die Bevolking, Staatsdrukker, Pretoria, 1938, (U. G., No. 21, ’38).

Hierna verwys ek die leser, sowel as na ander bronne wat genoem sal word.

Die getalle waarvan ek my bedien is van die jongste sensusverslag, in 1936 opgeneem, in die Unie van Suid-Afrika, die mandaatgebied van Suidwes-Afrika, die hoë-kommissaris-gebiede van Basoetoeland, Swasiland en die Betsjoeanaland-Protektoraat.

In Suid-Afrika word die bevolking hoofsaaklik in twee groepe onderskei: (Hierdie indeling is van my, saaklik kom dit ooreen met die van bogemelde U. G. ’n". 21, ’38.)

1. Die blanke ras wat van suiwer blanke afkoms is en

2. Die nie-blankes, waaronder 3 aparte rasgroepe ingedeel kan word:

a) Die Naturelle, volbloed oerinwoners van die Bantoe-ras.

b) Die Asiate en hulle afstammelinge, veral Indiërs en

c) Die Kleurlinge, bestaande hoofsaaklik uit Kaapse kleurlinge, maar met inbegrip van Kaapse Maleiers, Boesmans,

Hottentotte en alle nie-blanke persone van gemengde ras.

Die volgende getalle kan dien om ’n oorsig van die bevolking te gee:

| 1 | | 2 | | |
|---|---|---|---|---|
| Die Blanke ras. | | a) Naturelle. | b) Asiate. | c) Kleurlinge. |
| Unie . . . . . . | 2.003.857 | 6.596.689 | 219.661 | 769.661 |
| Suidwes-Afrika . | 30.677 | 261.724 | 14 | 65.372 |
| Basoetoeland . . | 1.434 | 559.273 | 431 | 1.263 |
| Betsjoeanaland-Protektoraat . . | 1.899 | 260.064 | 66 | 3.727 |
| Swasieland . . | 2.740 | 153.270 | 4 | 701 |

Die stamme wat saam die hoof "Naturelle" uitmaak is nagenoeg die volgende: Zoeloe. Basoetoe, Xosa, Pondo, Barolong, Shangaan, Fingo, Mashona, Betsjoena, Tembo, Baea, Bavenda, Ndebele, Pondomise, Swasi, Tonga, Mosambiek. Eintlik behoort sommige van hierdie stamme by Suid-Rhodesië, wat ons hierbo buite rekening gelaat het omdat dit staatkundig los van die Unie van Suid-Afrika staan.

Wat omtrent rasvermenging? Dit is ’n natuurlike en veel geopperde vraag. In hierdie verband bevat die verslag van die Kommissie van Ondersoek ten opsigte van die Kaapse-kleurlingbevolking van die Unie (U. G. 54/1937) belangrike feite en verklarings. Hiervan gee ons die volgende uittreksel:

"Die oorgrote meerderheid van blankes in Suid-Afrika het vir baie geslagte die neiging gehad om iemand van wie bekend is dat hy ’n bymengsel kleurlingbloed het, beslis by die kleurlingklas te reken, in elk geval waar sodanige bymengsel duidelik bespeurbaar is of tot die jongste verlede behoort. Die gevolg was dat die oorwegende rigting by rassevermenging eerder die vorm van ’n toevoeging van blanke bloed tot die Kaapse-kleurlinggroep aangeneem het as van toevoeging van kleurlingbloed tot die blanke groep. Ten gevolge van ’n aantal maatskaplike en ekonomiese diskwalifikasies wat die Kaapse kleurlinge betref en wat nog bespreek moet word en wat in sommige opsigte in die jongste tyd ernstiger geword het, is daar egter ’n toenemende neiging onder Kaapse kleurlinge om oor die lyn te gaan, as hulle voorkome dit vir hulle moontlik maak ens."

Met die oog hierop is die volgende uittreksel as instruksie aan Sensusopnemers gegee: "Dit is ongetwyfeld baie moeilik om volgens die uiterlike te oordeel, vernaamlik in die Kaapse Skiereiland, en waar twyfel bestaan, moet plaaslik versigtig navraag gedoen word om uit te vind of ’n persoon van twyfelagtige afkoms plaaslik beskou word as Europeaan en as sodanig by sy Europese bure ontvang word."

In welke graad rassevermenging plaasvind sal wel duidelik word as aandag gegee word aan die volgende tabel. Alleen die twee jaar se syfers word aangegee. Dit is genoeg omdat die syfers per jaar, vir die laaste vyf jaar plus-minus dieselfde is.

Huwelike waaruit gemeng-kleurling kinders gebore word 1935—1936.

| Jaar | Blankes met- | | | Naturelle met- | | Asiate met- |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Naturelle | Asiate | Kleurlinge | Asiate | Kleurlinge | Kleurlinge |
| 1935 | 7 | 3 | 81 | 4 | 363 | 58 |
| 1936 | 6 | 7 | 60 | 8 | 417 | 71 |

Die tabel toon aan huwelike van suiwer rasse met mekaar en nie die van kleurling met kleurling nie. Van die laaste het in 1935 soveel as 5.284 huwelike voorgekom en in 1936 'n getal van 6.099.

Hierby moet vermeld word dat. hoewel die getal huwelike van blankes met nie-blankes gering is, daar tog in die laaste 11 jaar 962 blanke mans nie-blanke vroue geneem het, en 250 blanke vroue met nie-blanke mans in die huwelik bevestig is. Dit is almal gevalle van werklike huwelike wat te boek gestel is ooreenkomstig burgerlike en godsdienstige gebruik. Hierby moet 'n onbekende hoeveelheid van deurmekaar omgang gedink word, waaruit kinders van gemengde bloed kan of sal ontstaan.

Ons gee nog twee tabelle waarvan die eerste is:

Die blanke bevolking soos die in 1936 in die vier Provinsies opgeneem is.

| Provinsie. | Geboortes 1931—36. | Sterfgevalle 1931—36. | Natuurlijke Vermeerdering. | Bevolking 1936. | Wins of Verlies deur Verhuising. |
|---|---|---|---|---|---|
| Kaap . . | 90.527 | 73.933 | 52.594 | 791.574 | — 10.251 |
| Natal . . | 17.049 | 8.767 | 8.282 | 190.549 | + 4.818 |
| Transvaal | 97.184 | 37.843 | 59.341 | 820.756 | + 65.295 |
| Oranje Vrystaat | 23.861 | 8.854 | 15.007 | 200.978 | — 19.404 |
| Unie . | 228.621 | 93.397 | 135.224 | 2.003.857 | + 40.458 *) |

Die tweede tabel gee 'n Indeling van Naturelle in verskillende streke. Opmerklik is hier hoe onewewigtig die naturelle op die verskillende streke woon bv. in Mynkompounds ens.

| Streek. | Mans. | Vroue. | Persone. |
|---|---|---|---|
| Stedelik (Woongebiede en dorpsgronde) | 234.156 | 156.239 | 390.395 |
| Stedelike lokasies | 165.520 | 189.647 | 355.167 |
| Landelike voorstede | 6.545 | 4.760 | 11.305 |
| Plattelandse dorpe | 19.444 | 16.401 | 35.845 |
| Naturelle dorpe | 14.655 | 17.094 | 31.749 |
| Plase die eiendom van of geokkupeer deur | | | |
| Blanke | 998.850 | 1.054.590 | 2.053.440 |
| Asiate of Kleurlinge | 12.817 | 14.129 | 26.946 |
| Maatskappye | 42.986 | 58.431 | 101.417 |
| Goewernement | 8.025 | 5.907 | 13.932 |
| Naturelle-gebiede. | | | |
| Kroonreserwes of lokasies | 1.005.915 | 1.414.433 | 2.420.348 |
| Sendingreserwes of stasies | 49.524 | 64.611 | 114.135 |
| Plaaseiendom van Naturellestamme | 55.996 | 78.428 | 134.424 |
| Plaaseiendom van Naturelle | 61.461 | 81.649 | 143.110 |
| Kroongebiede | 63.404 | 86.975 | 150.379 |
| Alluviale Delwerye | 14.883 | 9.749 | 24.632 |
| Mynkompounds | 371.323 | 15.535 | 386.858 |
| Industriële Kompounds met inbegrip van | | | |
| Suiker- en Wattelplase, ens. | 102.832 | 10.904 | 113.736 |
| Munisipale Kompounds | 34.231 | 1.819 | 36.050 |
| Konstruksieploeë | 41.414 | 1.781 | 43.195 |
| Ander gebiede | 8.670 | 956 | 9.626 |
| Totaal | 3.312.651 | 3.284.038 | 6.596.689 |

Die Asiatiese bevolking waarvan 98 % Indiërs is, bedra ’n totale getal van 219.691 in die Unie.

Die Asiatiese vraagstuk word breedvoerig bespreek in die uitgawes Nos. 1 tot 4 van die Unie-Jaarboek. Oor die huidige stand van sake gee ons hier ’n meedeling uit Jaarboek No. 19 van 1938, pag. 1057.

Na vele voorafgaande besprekinge en wetgewing ten opsigte van Asiate is die posisie van Indiërs in die Britse Ryk andermaal behandel op die Rykskonferensie van 1921. Hier is ’n besluit aangeneem wat uitdrukking gee aan die opinie, dat dit in belang van die solidariteit van die Britse Gemenebes wenslik sou wees om Brits-Indiërs as burgers te erken. Hierdie besluit is nie deur die Suid-Afrikaanse verteenwoordigers aanvaar nie. Op die konferensie van 1923 het die Indiese verteenwoordigers voorgestel dat die Unie-regering sou toestaan "dat die Indiese regering ’n agent na Suid-Afrika stuur om die belange van die Indiese onderdane te beskerm en om as tussen-persoon op te tree tussen hulle en die owerhede in die Unie". Namens die Unie, egter, het Generaal Smuts die voorstel verwerp en gesê dat hy geen hoop kon gee op verder uitbreiding van die politieke regte van Indiërs in Suid-Afrika nie. Hy het verklaar dat dit vir die Unie ’n kwessie was van ekonomiese mededinging en

nie van ras of kleur nie, en dat die witmense van Suid-Afrika voel hoe die voortbestaan van Westerse beskawing afhang van wat in hierdie aangeleentheid gedoen word.

Nadat alle sake gereël is en beide regerings saamgestem het op ’n konferensie in Kaapstad gehou op 17 Desember 1926 v.v. is o.m. besluit om ’n Indiese verteenwoordiger in die Unie toe te laat en dat beide regerings sou onderneem om ’n geskikte gebied te soek vir kolonisasie van Indiërs sowel uit Indië as uit Suid-Afrika. Beide regerings het opnuut hulle erkenning bevestig dat Suid-Afrika die reg het om alle regverdige en billike middele aan te wend tot handhawing van die Europese lewensstandaard.

Met die oog op genoemde kolonisasie is ’n Komitee benoem deur die Minister van Binnelandse Sake. Hierdie Komitee het op 26 Febr. 1934 (U. G. No. 23. 1934) verslag gedoen en aanbeveel dat Brits Noord Borneo, Brits Nu-Guinea en Brits Guiana lande was wat hiervoor in aanmerking kom. Oor verdere informasie ten aansien hiervan beskik ek nie. Dat in die loop van 1938 nog met hierdie saak voortgegaan word het ek wel uit nuusblaaie verneem.

Owerigens val Asiate onder die Wet op Vreemdelinge van 1937. No 1, waardeur die Immigrasie-Kwotawet No. 8 van 1930 herroep is.

Volgens die bepalings van die Wet op Vreemdelinge mag geen vreemdeling die Unie binnekom nie tensy hy in besit is van ’n permit om binne te kom, vir tydelike of permanente verblyf. ’n "Vreemdeling" beteken ’n persoon wat nie ’n natuurlik-gebore Britse onderdaan of Unieburger is nie. Britse onderdane deur naturalisasie is gevolglik vreemdelinge vir die doeleindes van hierdie wet, tensy hulle ook Unieburgers is. Die wet het ook betrekking op toelatings na Suidwes-Afrika.

### *DIE REGTE EN VOORREGTE VAN DIE NATUREL*

#### *VERTEENWOORDIGING*

In die Kaapprovinsie word, in terme van die Naturelle-Verteenwoordigingswet 1936, No. 12, die name van naturelle-stemgeregtigdes op ’n spesiale kieserslys, bekend as die Kieserslys van die Kaapse Naturelle, geplaas. Persone van wie die name op hierdie kieserslys verskijn het is geregtig om drie lede van die Volksraad en twee lede van die Provinsiale Raad te kies. Langs hierdie weg word die naturelle verteenwoordig op die volgende wysê: Die Kaapprovinsie is ingedeel in drie kieskringe, waarvan elk deur ’n lid in die Volksraad verteenwoordig word, en in twee kieskringe waarvan elk in die Provinsiale Raad deur ’n lid verteenwoordig word. Hierdie so-gekose lede van die Volksraad en van die Provinsiale Raad behou hul setels vir vyf jaar nieteenstaande enige ontbinding van die Volksraad of die Provinsiale Raad.

Ten opsigte van regte, bevoegdhede, voorregte en immuniteit staan hulle op dieselfde basis as ander lede van die Volksraad en van die Provinsiale Raad, na gelang van die geval.

Hierdie lyste is ook op dieselfde wyse in gebruik in die owerige provinsies van die Unie behalwe in ’n onderdeel van die Kaapprovinsie, die Transkeigebiede, waar ’n Algemene Raad van die Verenigde Transkeigebiede bestaan, die konstitusie waarvan wetskrag ontvang het by Proklamasie No. 191 van 1932. By Senaatsverkiesings is die lede van hierdie Raad stemgeregtigdes.

Behalwe die bogenoemde verteenwoordiging het die Naturelle ook direkte verteenwoordiging op die Senaat en ’n Verteenwoordigende Naturelleraad. Die funksies van hierdie Naturelleraad is:

a) voorgestelde wetgeving vir sover dit die naturellebevolking mag raak;

b) behandeling van enige aangeleentheid wat deur die Minister na die Raad verwys word:

c) behandeling van enige aangeleentheid wat spesiaal die belange van die naturelle in die algemeen raak.

Owerigens word naturellesake behandel deur ’n Kommissie vir Naturellesake deur die Goewerneur-Generaal benoem, en deur Naturelle-konferensies.

Hoewel hierdie kort oorsig oor naturelle-aangeleenthede in Suid-Afrika vir die leser nie oortuigend duidelik is nie, kan daaruit tog opgemaak word dat die verhouding tussen Wit en Swart nie een van heer en slaaf is nie. Wil die leser my vergun om iets aan te haal van die kant van die naturelle?

Op ’n vergadering van die Naturelle Verteenwoordigende Raad gehou op 6 Desember 1937 e.v.d. te Pretoria, geopen deur die Voorsitter met die woorde "O Genadige God en Hemelse Vader, ootmoediglik smeek ons U.." is die volgende deur Kaptein Victor Poto, een van die lede van die vergadering gebesig: "Ek kan u (aan Gen. Smuts wat namens Gen. Hertzog opgetree het, F. B.) die versekering gee, Meneer, dat die voorval te Vereeniging (’n opstand van naturelle, F. B.) nie deur die invloed van die Naturellebevolking as ’n geheel veroorsaak is nie. Ons as vaders van die kinders pas die kinders namens u op. Ons is waarlik innig jammer, ja ons voel diep beskaamd en ons weet nie hoe ons die klad kan uitwis nie;..." dan vervolg spreker later: "Ek versoek u nou beleef om ons gedurende ons verblyf hier in Pretoria te vergun om na Robertshoogte (op Dingaansdag 1938 verdoop in Voortrekkershoogte. F. B.) te gaan en om oor die stad in vliegmasjiene te vlieg".

Hulle wil ook in vliegmasjiene vlieg maar sê ook dat hulle altyd getrou aan die regering wil bly.

In al vier die provinsies van die Unie woon naturellekapteins en hoofmanne. Van hulle word 1.625 deur die regering gesubsidiëer. ’n Aansienlike aantal van die kapteins is bevoeg verklaar om siviele geskille te besleg en ander om kriminele sake te bereg.

Kragtens die Naturelle Arbeid Regelingswet 1911 word naturellearbeid gereël ens., en onder die hoof Landbou-administrasie is landbouskole opgerig. Hiervan bestaan vier, benewens landbouplase vir eksperirnentele werk en om

goeie saad en aanteelvee te verskaf. Ook die naturelleboereverenigings wat landboutentoonstellings ens. onderneem in naturellestreke.

Volgens Proklamasie No. 191 van 1934 bestaan Spaar- en koëperatiewe kredietverenigings, en deur die Departement van Naturellesake is bulle ens. aangekoop. Die doel is om die vee-rasse van die naturelle te verbeter.

Eindelik wil ek hier noem die erkenning van naturellewet en naturellegebruik in spesiale howe, kragtens Wet No. 38 van 1927, met die instelling van die naturelle-appèlhof.

’n Volledige beskrywing van die administratiewe funksies van die Departement is te vind in die: "Native Administration in the Union of South Africa" (Witwatersrand University, prys 12 s., 6 d.) deur H. ROGERS. Hierin kan ook gevind word: die vernaamste Administratiewe Uniewette wat die Provinsiale wetgewing van voor die Unie byna geheel vervang het. Hulle is:

a) Die "Naturellearbeid Regeling Wet" (No. 15 van 1911).

b) Die "Naturellen Grond Wet" (No. 27 van 1913).

c) Die "Naturellenzaken Wet" (No. 23 van 1920).

d) Die "Naturellen (Staatsgebieden) Wet" (No. 21 van 1923).

e) Die "Naturelle Belasting en Ontwikkeling Wet" (No. 41 van 1925).

f) Die "Naturelle-administrasiewet" (Nr’. 38 van 1927).

Vir die jaar 1935-1936 alleen was die uitgawe van die Departement van Naturellesake £ 514.414 die uitgawe uit die Ontwikkelingsrekening £ 1.024.142 [4].

### *GRONDBESIT*

’n Opgerigte Naturelle-Trust is gestig om die reedsbestaande Kroon- en Trust-naturellelokasies, reserwes onvervreemdbare kroongebied uit te brei tot ’n totaal van ’n kwart miljoen morg kragtens Wet No. 18 van 1936. Aangaande individuele besit het ek geen syfers nie. Op die oomblik word daaraan gewerk.

### *ONDERWYS*

Die onderwys wat vir naturelle in die Unie verskaf word kan as volg ingedeel word: primêre (gewoonlik ’n ag-jarige kursus), na-primêre (insluitende middelbare en nywerheidsonderwys, en die opleiding van primêreskoolonderwysers), en hoër, d.i. kollege- of universiteits-onderwys. Vir na-primêre onderwys bestaan daar 14 inrigtings in die Kaapprovinsie, 4 in Transvaal, 13 in Natal en 5 in die Oranje Vrystaat.

Van blanke universiteite is naturelle nie uitgesluit nie, maar daar is maar werklik baie min wat daar studeer.

Die som van £ 240.000 word jaarliks vir naturelle-onderwys afgesonder. Behalwe dit is daar nog ’n skenking van die Transvaalse Kamer van Mynwese van £ 75.000 aan die Suid-Afrikaanse Naturellekollege te Fort Hare en nog ’n jaarlikse toelaag aan dieselfde inrigting van die Unie-regering wat in 1936 die som van £ 7.035 bedra het. Ook is die som van £ 171.000 aan Naturellconderwys in die Vrystaat toegeken.

Die gereëlde toelaes van staatsweë noem ek nie. Dit behels ’n uitgebreide stel van regulasies waarmee ek die leser nie wil vermoei nie.

### *DIE PASWETTE*

Nie alle Provinsies het paswette nie. Liewer moet gesê word dat hulle nie almal dieselfde het nie. Soveel hang van lokale omstandighede af. Alleen praktiese ondervinding kan die sin van paswette laat insien.

### *BELASTING*

Elke manlike naturel wat die ouderdom van 18 jaar bereik het moet £1 per jaar aan persoonlike belasting betaal. Behoeftige, studerende, werklose en naturelle wat ouer is dan 65 jaar, kan vrystelling verkry.

Van hierdie belastinggelde word twee-vyfdes op die Unie-Inkomsterekening gestort en drie-vyfdes op die rekening van die Suid-Afrikaanse Naturelle Trustfonds van die provinsie waarin die belasting gehef is en waarin geen plaaslike raad bestaan nie. Vir onderwys van naturelle en naturellelandbou-onderrig word hierdie drie-vyfdes aangewend.

Genoeg om te laat sien dat die naturel in Suid-Afrika voorregte het waarvan haas nooit gespreek word nie.

Vryheid van Godsdiens het die naturelle ook. Daar bestaan reeds verskeie honderde afgeskeie naturellekerke en die aantal neem nog toe. Goewernementserkenning is natuurlik beperk om begryplike redes.

Onder naturellekerke word natuurlik nie Sendingkerke verstaan nie. Van die Nederduits Gereformeerde Kerk alleen gaan ’n reusesendingsarbeid uit. Jaarliks word sowat £ 100.000 vir die werk uitgegee.

Die Sendingkerke het eie Sending-Sinodes, hoewel hulle onder toesig staan van die "Moeder-kerke" wat hulle sendelinge en evangeliste laat oplei en salariëer. Vêr buite die grense van die Unie, tot in Midde-Afrika, strek die sendinggebied sig uit, om nie te spreek van die feit, dat elke dorpie in die Unie, laat staan die stede, sy sendingkerk het nie.

Die rol wat die Kerk speel ten aansien van die rassevraagstuk kan nie maklik oorskat word nie. Net hieroor sal ’n uiters vrugbare dissertasie geskryf kan word. Dit is wel te hoop dit in die nabye toekoms aangepak en gelewer sal word. Tog kan ons hier nie meer besonderhede gee daaromtrent nie. Veral nie as bedink word dat vyf-en-sestig kerk- en sendinggenootskappe en sewe selfstandige Naturellekerke in die Unie bestaan wat erkenning van die

Regering geniet, naas die nie-erkende honderdtalle van naturellekerke en sektes hierbo vermeld.

Hierby mag wel opgemerk word, dat in die algemeen die verskillende Kerke en genootskappe in hul sendingbeleid ten aansien van die rasseverhoudinge van mekaar verskil. Die Roomse Kerk pas in Suid-Afrika, prakties, ’n beleid van gelykstelling op sosiale gebied toe. Ds. STRYDOM laat hom as volg uit: "Die familiêre wyse wat hulle (die Roomse, F. B.) met die natturelle omgaan en gelykstelling op sosiaal gebied wat hulle beoefen, gee hulle ook voorkeur by onkundige naturelle. Dit werk die uitbastering groteliks in die hand...." Volgens berig uit die Vaticaan-stad, 16 Julie 1938, opgeneem deur "De Standaard" van ’n paar dae later, sinspelende op die jongste stellingname van die fascisme t.a.v. die rassevraagstuk, sou die Pous gesê het: Dit is heel iets ernstigs. "Het betreft niet slechts een of ander dwaalbegrip maar de geheele geest van deze leer is in strijd met het Christelijk geloof." Nou sal die leser wel weet dat die fascistiese rasseleer, geborduur op die van die nasionaalsosialisme, geen gelykstelling voorstaan nie!

Van Engelse kant loop die opvatting ten aansien van die rasse-verhoudinge in die laaste tyd al meer uiteen. Uit die volgende proewe sal wel een en ander hieromtrent duidelik word.

’n Tiperende aanhaling sal die standpunt van Rev. W. A. COTTON, B. A. "Community of the Resurrection". S. Rhodesia, in helder lig stel.

"No conviction has taken a deeper hold in my mind and heart than that only through legal and social sanction being given to the marriage of white with coloured persons, of Europeans with Africans, can the past be retrieved or the future be secured for morality and honour and respect in our relations".

J. H. OLDHAM, M.A" Sekretaris van die "International Missionary Council" en Editeur van die "International Review of Missions" meen dat die Rooms-Katolieke getrouer was aan die "genius of Christianity" as die Protestantse liggame. Hiervoor haal hy aan: "Whereas in the latter in the Southern States of America separation is complete, in New Orleans, where the Roman Catholic Church predominates, Negroes and whites, I am told, may be seen kneeling side by side." Dan gaan hy onmiddelik verder: "Islam too may boast that it can show a brotherhood more real than that of modern Protestantism." Dié laat die Nawab en die bedelaar naas mekaar staan in die Kerk, en dan vervolg hy: "In the house of God distinction of class or race counts for nothing." Die kerk is vir OLDHAM "Committed to the principle that in Christ Jesus there is neither Jew nor Greek, bond nor slave."

Tog meen hy "This does not mean that as a matter of convenience memhers of different races living side by side may not worship in separate congregations." Dit kan vir hom geskied op grond van " differences of disposition and aptitude between races".

In Kongresse ens. merk OLDHAM geen verskille tussen rasse nie: "It has often been my privilege to participate in groups in which Europeans or

Americans were associated with Chinese or Indians or Negroes and all differences of race were forgotten, and many others have had similar experiences.

It is then, a fact of human experience that the opposition of race, which are so disquieting and menacing in the life of the world today, may be transcended in loyalty to a purpose".

OLDHAM sien moeilikhede op die weg van gemengde huwelike. Hy noem enkele en gaan dan voort: "These, it will de admitted, are powerful reasons for regarding intermarriage as in general undesirable and for dissuading those who would thoughtlessly and rashly enter upon it. But if, with their eyes open to the consequences, individuals decide to make the adventure, there seems to be no reason why they should not exercise their choice".

Nog weer anders is die standpunt van Prof. EDGAR BROOKES M. A. D. Litt. "Professor of Public Administration. and Political Science" en "Lecturer in Native Law and Administration". "Transvaal University College", nou Universiteit van Pretoria.

Hy sê: "For the preservation and happiness of white and black alike, we stand for the policy of differentiation."."By it (differentiation, F. B.) we do not mean complete segregation: for complete segregation is impracticable"

Hierdie differensiasie wil hy nie op één gebied alleen nie. Dit word duidelik uit de volgende: "The question of colour discrimination on trams, trains, cabs, in entertainments and so on is a difficult one. A complete social identity would make it difficult to maintain that administrative, legal, political and economic differentiation which we have already indicated as the one way out of the involved tangle of the Native problem." ... "Some form of differentiation must be used".

Hy wil op sociale gebied: "Special arrangements to be made for Natives to meet distinguished visitors to an area (where there is a mutual interest) apart from European functions in the same area".

Baie sterk is die ooreenkoms tussen die inhoud van Prof. BROOKES se aangehaalde werk en die beleid van die Owerheid ten aansien van die Naturellevraagstuk.

Uit die bogemelde Unie-Wetgeving kan die segregasie-beleid van die regering duidelik deursien word. Geografiese segregasie is dit natuurlik nie. Uit die aard van die saak woon meer as ’n miljoen naturelle op plase van blankes alleen. Ons tabel wat hierop betrekking het en wat hierbo aangegee is, sal dien om te verduidelik.

Ook staan die Nederduits Gereformeerde Kerke hierdie beleid voor. "Ons Afrikaners se beleid is die van apartheid....die verhouding van apartheid tussen blank en nie-blank is die enigste regverdige en praktiese en ook die enigste wat in belang van sowel die blanke as die kleurling en die naturel is,

bv. aparte woonbuurtes, waar hulle hul eiendomlike geaardheid kan uitleef en beoefen."

In Amerika is daar treffende gevalle, waar die ideë van BOOKER WASHINGTON uitgeleef word: "aparte vingers, dog almal aan één hand", sê Ds. STRYDOM.

Die inhoud van geskrifte en boeke soos "Wentelende Wiele" moet maar aan die bovermelde getoets word.

### *JODEVRAAGSTUK*

Ook in Suid-Afrika is die Jodevraagstuk nie onbekend nie.

Nie alleen gaan daar van die kant van die Ned. Ger. Kerke in die Unie 'n sending-aksie "Sending onder Israël" uit nie, maar ook is die probleem pertinent onder die aandag van die kerk. Tydens die sitting van die voorlaaste Sinode van die Vrystaatse Kerk is 'n kommissie aangestel om op die vraagstuk in te gaan en op die volgende Vergadering die Sinode van rapport te dien.

Van Owerheidsweë is die jongste statistiek vir die Joodse bevolking in Suid-Afrika nie verkrygbaar nie. Met die sensus-opname van 1936 was hierdie statistiek nog nie in orde nie. In Vallentine's Jewish Encyclopaedia word die beraamde Joodse bevolking op 95.000 in 1936 geskat, dws. 4.75 % van die blanke bevolking "Among the national Jew institutions are a Board of Deputies, an Historical Society, an Orphanage and a Zionist Federation, besides a number of local institutions".

Deur die "South African Jewish Board of Deputies" is in 1935 uitgegee "A history of the Jews in South Africa from the earliest times to 1895", deur LOUIS HERRMAN geskrywe.

In hierdie boek word 'n reuse-aandeel in die stigting van die Kaap in 1652 deur die Nedl. Oost. Ind. Kompanie aan die Jode toegeskrywe. "By the middle of the century, (1600 F. B.) however, the Jewish shares in the Company had grown to such an extent as to form a considerable portion of the working capital", skryf LOUIS HERRMAN. Verder verklaar hy dat in dieselfde jaar, MENASSEH BEN ISRAEL in Amsterdam sy werk "The Hope of Israel", "which be dedicated to the Parliament of England, with the object of obtaining the consent of OLIVER CROMWELL, to the resettlement of the Jews in England" gepubliseer het. Ook sou MENASSEH BEN ISRAEL in sy "Humble Adresses to the Lord Protector of England" geskryf het dat die Jode in Amsterdam "enjoy a good part of the West and East Indian Companies" en dan vervolg HERRMAN: "The Company's undertakings at this time included the first occupation of the Cape of Good Hope".

Welke rol dit alles gespeel het by die eerste en tweede Engelse okkupasies van die Kaap in later jare word deur HERRMAN nie gesê nie. Ook kan ons dit hierby laat. Wat HERRMAN dink kan wel opgemaak word uit die volgende woorde "It may well be that the Jew was not merely the forerunner of the East

India Company, but that his genius for commerce continued to be a potent factor in shaping the destiny of Holland and the India Companies, and that he thus bore a not negligible share in laying the foundations of the European settlement at the Cape, and hence the subsequent growth of civilisation in South Africa". Verder volg ’n verheerliking van die Joodse invloed op die lande om die Midellandse see, Holland, Engeland, Frankryk en Noord-Duitsland met aanhaling van die woorde van SOMBART "Israel passes over Europe like the sun; at its coming new life bursts forth; at its going all falls into decay".

Ten aansien van die nasionaliteitsbegrip by die Jode kan die volgende, oorgeneem uit die meer aangehaalde "Jewish Encyclopaedia" as ’n kort samevatting dien. Onder opskrif Nationalism, Jewish, staan geskrywe: "the view that the Jews constitute a people, in contrast to the idea that, since the end of the Jew state on the weakening of ghetto restrictions, the Jews are only a religious community". Daar bestaan dan ook geen algemeen-erkende definisie van die terme "people" en "nation" nie, en aangesien "the Jews lack important national traits", soos ’n gemeenskaplike taal en land, "the protagonists of Jewish nationalism have adopted community of fate as its distinctive feature". Hieraan het AHAD HA-AM die bestaan van ’n nasionale gees, en MARTIN BUBER die innerlike bewussynsinstink in die Joodse bloed, toegevoeg. Joodse nasionalisme beklemtoon die homogeniteit van alle Jode in die verlede, die hede en die toekoms. Om assimilasie, wat die voortbestaan van die Jodendom bedreig te bestry, beklemtoon Joodse Nasionalisme die waarde van "Jewishness" en die noodsaaklikheid van sy preservasie en ontwikkeling. Afgesien van Sionisme en die ontwikkeling van Hebreeus as ’n lewende taal in Palestina sowel as in die diaspora, manifesteer Joodse Nasionalisme sig eintlik in die kweking van Joodse kennis, die Joodse atletiese beweging, die ko-operatiewe handels- en kredietstelsels, en die vorming van Joodse partye en "Jewish blocks" in Europese volksrade. "Jew Nasionalism manifests itself mainly in the fostering of Jew knowledge, the Jewish athletic movement, the co-operative trading and credit systems, and the fomation of Jewish parties and Jewish blocks in European parliaments". Die woord "Jood" druk twee aparte begrippe uit: a) Wanneer dit gebruik word om ’n Jood aan te dui wat aan die Joodse dogma geloof heg; b) om ’n Jood aan te wys wat ’n lid is van die Joodse ras of nasionaliteit. In godsdienstige sin kan die begrip toegepas word al sou ’n Jood selfs die minste blyke van geloof vertoon. In die tweede geval is geen geloof hoegenaamd vereis nie "e.g. in Pal (estine) men have recorded themselves as both Jews and Atheists or even Christians. The group of Hebrew Christians, for instance consider them selves Jews by Race or nationality and Christians by religion" [26].

Die "Board of Deputies" gestig in 1760 (eintlik die "London Committee of Deputies of British Jews") het tot taak om te waak oor die Joodse belange in Engeland en in samewerking met die "Anglo-Jewish Assoc." oor die in die buiteland. In die laaste geval werk die twee liggame deur ’n derde die: "Joint Foreign Committee". "The Board (of Deputies F. B.) has taken part in all the major movements affecting the Jew. political or civil position in England and many of those (e.g. the Damascus affair, the Mortara affair) abroad" [27].

As grootste bydrae van die Jode aan die mensheid word beskou: die etiese beginsels. "It is no exaggeration to say that the ethical principles of the Bible form the Jews’ greatest contribution to humanity".[28]

Ten aansien van die spreekwoordelike godsdienstige kloof wat daar bestaan tussen Israël en die Gojim skyn daar vir die Jood geen band te wees wat die non-Joodse wêreld met sig verbind. Hierdie band bestaan in die sewe Noagitiese wette waarvan ELIJAH BEN AMOZEGH en PALLIERE die fundamentele betekenis ten opzigte van "Modern efforts at Unity" beklemtoon het. Hierdie sewe gebooie is uit die Talmud geneem en is bindend vir alle mense, afgesien en apart van die wette wat vir Israël alleen bindend is. Elke non-Jood wat aan die sewe Noagitiese gebooie gehoorsaam, geniet gelykstelling voor die wet in Palestina, en het ’n deel in die toekomstige wêreld. So ’n gehoorsame non-Jood verdien hiermee sy saligheid.

Die sewe Noagitiese wette is: a) die verbod om ’n stuk, afgesny van ’n lewendige dier te eet; b) godslastering; c) roof ("robbery"); d) moord; e) afgodediens; f) "immorality" en g) "the promotion of justice".

Hierdie wette of gebooie "represent the basis of an interdenominational universalism - [29].

Die Jood bly dus distinkt, apart, maar kan deur die non-Jood ten dele gevind word op ’n basis waar ’n universele saamlewe moontlik is, mits die non-Joodse wêreld sig konfomeer aan die sewe Noagitiese gebooies van die Talmud.

Vir die Jood staan Israël dan ook in ’n verhouding as van moeder tot die ander volkere. "Tot het wezen der Joodsche religie behoort haar moederlijke zorg voor de (andere) volkeren.De echtheid van die zorg blijkt volgens R(OZENZWEIG) uit de waardeering voor het Christendom als historisch-noodzakelijke weg der volkeren. Het Christendom is een bundel stralen uit de vurige kern van Israëls ster over de volkeren gegoten, om ben den eeuwigen weg te wijzen" [30]. Israëlse roeping is: te zijn [31], de roeping der Christenheid is: te gaan [31].

Tot sover MISKOTTE.

Die uitleg wat die genoemde Joodse Ensiklopedie gee aan die sgn. Noagitiese gebooie, wat uit die Talmud geneem is, verskil heel ver van die Gereformeerde opvatting. Die slotsom waartoe Dr. KUYPER kom na die behandeling van die Noagitiese Verbond is aangegee in De Gemeene Gratie, 2e dr. DI. I, pag. 83 v. en kom hierop neer: "dat na den Zondvloed een gewijzigde orde van zaken voor en op onzen aardbol is ingetreden, en dat het deze gewijzigde orde van zaken is, waaronder wij thans nog leven". Deur die sondvloed het die aarde self ’n aanmerklike gedaantewisseling ondergaan. Maar ook na die sondvloed het die lewe op die aarde ’n ander karakter vertoon. Dit alles was volgens Dr. KUYPER, uitvloeisel van "’s Heeren hoog bestel" [32]. Die water van die sondvloed was die teëbeeld van die doop wat ons nou ook red deur die opstanding van Jesus Christus 1 Petr. 3:21. Dit is

onnodig om te sê dat die Talmud hierdie voorstelling van die saak nie gee nie en ook nooit kan gee nie.

Verder konkludeer Dr. KUYPER: "de Israëlietische toestanden zijn voorbijgegaan, en hebben voor ons geen andere dan Principiëele en profetische beteekenis: maar wat achter Israël in de Noachietische bedeeling lag, is niet voorbijgegaan, maar bestond voor Israël, onder Israël, na Israël, en bestaat nu nog" [33].

Dr. KUYPER vat dan sy verkreë resultaat saam in sewe punte op pagg. 87-92, waarheen ons die leser verwys. Hier moet ons in elk geval die sewe punte noem nadat ons die Talmud se sewe Noagitiese gebooie genoem het.

Hulle is:

1) Die "menschelijk geslacht" [34], en nie net enkele persone nie, is uit die Sondvloed gered.

2) Die aarde waarop ons lewe is nog dieselfde aarde as die van voorheen, maar is deur die katastrofe van die sondvloed op belangrike wyse in sy geaardheid verander.

3) Die verhouding van die dampkring tot ons aarde het waarskynlik destyds ’n wysiging ondergaan.

4) Die seën van die nuwe toestand het nie alleen vir Gods Kerk, maar vir "al wat mensch is, ja zelfs voor de dierenwêreld" [34] ingetree.

5) Die verhouding van die mensewêreld tot die dierewêreld word gereël. Hier eers is dit in die toestand, waarin ons die verhouding ken, gebring.

6) ’n Opmerklike verandering in die lewe "van den mensch zelven" [34] het hier plaasgevind. Sy krag het kennelik afgeneem en sy ontwikkeling is vervroeg.

7) God die Here het hier "een orde voor het menschelijk leven" [34] ingestel. Owerheid is hier ingestel.

Hierdie verbond is dan ook sonder bewilliging van mense deur God opgerig; Gen. 9: 9. 11, 17 [35].

"Er komt geen zondvloed meer, en geen naleving van eenig beding heeft hier op de uitkomst ook maar eenigen invloed. God verbindt in dat Verbond alleen Zichzelven; en de Ordinantiën waarmee Hij zijn Verbond verzelt, zijn geen bedingen of voorwaarden, maar bevelen en verordeningen, die Hij als God in Zijn machtsvolkomenheid instelt en aan den mensch, als Zijn schepsel en Zijn onderdaan oplegt" [36].

Nou geld dit hier nie bloot ’n belofte, ’n toesegging nie maar dit dien, "om het religieus besef in den mensch op te dekken, .De verbondsvom is niets anders dan de vorm der Religie. Waar het niet verder dan tot ordinantiën komt, hebt

ge een wettische, hoogstens een Ethische verhouding: maar van Gods verborgen omgang, van religieuse vroomheid, van een zielsbetrekking tot den Eeuwige komt de openbaring eerst met het Verbond" [37].

In die Noagitiese Verbond lê dan opgesluit "dat God Zich plechtiglijk tegenover al wat adem heeft verbindt, om tot aan de wederkomst van Christus geen algemeene verwoesting meer over deze aarde te brengen, en deze belofte bezegelt in het teeken van den regenboog" [38].

Hierdie Noagitiese Verbond is dan ook die uitgangspunt vir die bespreking van die leer van die Algemene Genade waarop in Hfss. III en IV sterk klem gelê sal word [39].

Hier het ons die sewe Talmudiese Noagitiese gebooie genoem en daarteenoor die sewe punte soos deur KUYPER opgestel. Duidelik blyk hoe groot die verskil tussen Joodse en Christelike Skrifverklaring is. Hierdie verskil bestaan - dit is haas onnodig om dit neer te skrywe - nie alleen wat die aardse, waarop die Noagitiese Verbond betrekking het, betref nie, maar in die wese van die religie-begrip.

Oor die Joodse religie-begrip alleen die volgende.

Judaïsme staan gelyk met "a mode of life based on the Fatherhood of God and on Revelation" [40]. Oor die laaste (revelasie) skryf ons later.

Vir die Jood staan dit so, dat volgens die opgrawinge by Ur, politeïstiese naas monoteïstiese opvattinge van die Godheid in die tyd van ABRAHAM bestaan het. Hierdie twee onversoenlike tendense kon egter nie naas mekaar voortbestaan nie. Daarom het ABRAHAM sig verplig gevoel om sy maagskap te verlaat om die geloof in een God te ontwikkel en te bestendig. Hier begin die afsluiting van Israël en dit is voortgeset deur MOSES, ELIA ens.

Hierdie monoteïsme is die wortel van Judaïsme. Wie die Sabbat, die Verbond met ABRAHAM, die Hebreeuse taal ens., loslaat is ’n onvolkome Jood, maar ’n Jood is hy. Wie daarenteen die geloof in God loslaat misken die wortel en is hoegenaamd geen Jood nie. Dit beteken nie dat hy na die verderf sal gaan of sy saligheid sal verloor nie, want sulke konsepsies is vreemd aan Judaïsme. Die saak lê tussen God en die individu, maar die Joodse samelewing moet sig vrywaar van ontbindende elemente.

Judaïsme eis dus: die geloof in ’n persoonlike God: die geloof in revelasie: en die lei van die Joodse lewe.

Wat onder "revelasie" verstaan moet word is: die skakel tussen ’n immateriële God en ’n materiële wêreld in Judaïsme. In die Christendom is dit "Inkarnasie". Maar Judaïsme leer dat God alle mense geïnspireer het deur middel van ’n gewete, en sekere mense, wat ’n groter aanleg vir die goeie gehad het, of het, as hulle medemense, met openbaring (Revelation).

Die revelasie aan Moses, Tora genoem, sowel in sy gesproke as geskrewe vorm, is die basis waarop alle Judaïsme berus.

Hierdie Tora hou 613 voorskrifte in sig. Hieraan het die Rabbi's 7 toegevoeg. Maar nou is die lewe van 'n Jood nie aan bande gelê deur 620 voorskrifte nie. Baie hiervan is beperk tot Palestina, baie is in verband gebring met offerandes en baie het met die loop van tyd in onbruik geraak, bv. dat 'n towerheks nie toegelaat moet word om te lewe nie. Ander is negatief en word daarom onopgemerk gelaat bv.: Jy mag nie steel nie.

"It is estimated that less than 100 survive in practice and these largely are concerned with festivals, food and prayer, so that the daily life of a Jew, in his business or Profession, is not very different from that of his neighbour", skryf HERBERT LOEWE. LOEWE is "Reader in Rabbinies" in die Universiteit van Cambridge: "Honorary Fellow of Queen's College": en skrywer van verskillende werke.

Revelasie is ook progressief, voortgaande. Maar dit kan ons hierby laat, om iets te skryf oor die Joodse Messias-gedagte.

Messias beteken "gesalfde"; daarom: iemand aangestel vir 'n bepaalde funksie, soos priester "High Priest, King, even a Gentile (e.g. Cyrus). Hence chosen persons were so designated e.g. the Patriarchs (Ps. CV, 15). The term is frequently applied to Israël. What is called the doctrine of the Messiah is, in reality, the belief in progress and hope. The Messiah was to be a divinely appointed man - perfect man, but still man, never divine as in Christianity - who would lead the world to ideals prophetically foretold. The former christological interpretation of Immanuel (Is. VII. 14) is now generally abandoned", skryf LOEWE [42].

"But it was Judaism that taught, originally, the Messianic ideal. This ideal is that of human progress towards perfection, a consummation which may be catastrophic or non-catastrophic. It is bound up with the idea of personality, which has emerged from that of bodily resurrection". The doctrine of the Messiah is thus allied to that of physical evolution or Darwinism, and to that of political development, which looks forward to an omnipotent or just Leage of Nations that shall make peace universal" [44].

Onder Messias-ideaal moet dus verstaan word: Die ontwikkeling van Israël self, d.i. as volk.

Op leerstukke soos onsterflikheid en wederopstanding lê die Judaïsme nie klem nie. Veral moet toekomstige beloning en straf nie daarmee verbind word nie. Die opwekking van die "doodsbeenderen" in Esegiël het aanleiding gegee tot die leer van die weder-opstanding maar: "this was modified to that of the survival of personality." The highest view is that of MAIMONIDES (and other Jew philisophers) who emphasized the essential character of the belief but rejected Eudaimonism, i.e. the doing of good for the mere sake of reward in the hereafter" [44].

"Individual salvation", skryf LOEWE, " in the Christian sense, is not emphasized: the term is usually employed more generally: the individual is said to be included in, or excluded from, the world to come. Every endeavour

is made to exclude none: but, illogically, both the unforgiveable sin and the ever-forgiving God are thaught. [45].

Judaïsme eis ’n blinde geloof alleen in die bestaan van God, omdat dit met die rede nie bewys kan word nie. "It repudiates belief in what is opposed to reason. From the belief in God it holds that revelation and the Jew life can be logically deducted. It claims to be based on intellectualism" [46]. Die antitese is nie: Geloof en Werke nie, maar "Learning and Works". In Hebreeus is die hart veeleer die setel van die intellek as van die emosies. "So it is that the pioneer in the critical study of the bible was ABRAHAM IBN EZRA whose scriptural commentaries and linguistic works are still of value to Bible students" [47].

Volgens Prof. JOSEPH REIDER, Ph.D van Philadelphia, wat self ’n kommentaar op Deuteronomium uitgegee het, het protestante op ABRAHAM IBN EZRA en SPINOZA gebou. "Beginning with this period we meet with a long line of distinguisbed names: THOMAS HOBBES, RICHARD SIMON, JEAN ASTRUC, J. G. EICHORN, KARL D.ILGEN, W.M.L. DE WETTE, HEINRICH EWALD, EDUARD REUSS, KARL HEINRICH GRAF ,ABRAHAM KEUNER (lees KEUNE, F.B.), JULIUS WELLHAUSEN - all of whom helped to rear the imposing edifice of Higher Criticism of the Bible" [48]. Hieraan word nog toegevoeg as produkte van hierdie skool: "The German Commentary by CARL FR. KEIL, and FRANZ DELITZ" (lees DELITZSCH, F. B.) [48] en ander Engelse en Amerikaanse Kommentare as "Some of the best" [48].

Dit word ook nie verbeel dat die Jodendom van die liberalisme en die afval van die Christendom profiteer nie. Die ontbinding van die Christelike Kerk en die gees van liberalisme word aangemerk as gunstige faktore ten opsigte van die Jood en Judaïsme. "In more recent years two factors have served to modify the attitude of Christianity toward Judaism: the disestablishment of the Church and the Spirit of liberalism" [49].

Hierby mag ons ook voeg wat NORMAN BENTWICH skrywe [50]: "Yet, primarily and essentially Anti-Semitism is a disease of Gentile society. It can be removed only by the restoration of healthy conditions and of reason and humanity in the Gentile society."

In die voorgaande is die Judaïsme alleen oorsigtelik bespreek en dan in sy fundamentele aspekte, wat aan alle Jode gemeen is. Daar bestaan egter ook afwykinge. So is daar Ortodokse-, Reform- en Liberale Judaïsme. Hierdie terme het wel nie oral dieselfde betekenis nie en mag aanleiding gee tot misverstand. Geriefshalve egter word hulle gebruik. In elk geval mag b.v. onder Liberale Judaïsme nie verstaan word dat met die fundamentele leerstukke gebreek is nie.

SIDNEY DARK verklaar dat Liberale Judaïsme die religie wil aanpas aan moderne uitvindinge en aan moderne denke. "Their position is almost exaetly that of the Christian Modernists, and between the Rabbi MATTUCK and Dr. MAJOR there is certainly no great gulf fixed", en dan haal hy instemmend aan wat CLAUDE MONTEFIORE skryf [51]: "It inay be asked: Why has Orthodox

Judaism broken down? Or: In what respects has it broken down? It has broken down doctrinally. The newer criticism of the Bible has made the position upon which it rests of a homogeneous, Mosaic law untenable. Again, it has broken down philosophically. The law is not only not Mosaic, but it is not, in the old, orthodox sense, divine. No book, no Code, is, in the old, orthodox sense, divine. Again it is not, in the old orthodox sense, morally and religiously perfect. It contains a mixture of very good and very true: less good and less true: and what is, for us, not good or true at all. Our conceptions of Revelation and of Inspiration in relation to the Pentateuch have moved much beyond the conceptions of MAIMONIDES [52]. Hierop volg ’n aantal voorbeelde wat direk op die seremoniële wette betrekking het. Hierdie wette word almal oorboord gewerp.

Tot sover MONTEFIORE volgens DARK, wat dan voortgaan en verklaar dat die Liberale Jood sy dienste op Sondag hou en die Joodse religie so moderniseer of "Westernize" dat Dr. MATTUCK "incorporated one of the greatest Sonnets of SHAKESPEARE into the most sacred of all the Services" [53] en, so vervolg hy later, "Dr. MATTUCK says that it is easier to know Christ than to know God. The Christian answer is that man cannot know God except through knowing Christ" [54]. Nadat die skrywer ’n lansie gebreek het vir die "Oxford Movement" vervolg hy op bls. 173: "Orthodox Judaism is much more definitely anti-Christian than Liberal Judaism, and it is unquestionably true that the divergence in religious belief, so long as it continues, not only ensures the separation that the Orthodox Jew desires, but will remain the cause of dislike, suspicion, and occasional persecution. It is, I fear, a fact that must be accepted, that if the Jew is to continue a Jew, be must live with the possibility of dislike, distraint, and misrepresentation" [55].

Betreffende die religieuse agtergrond skryf NOMAN BENTWICH "Until the nineteenth century, again, religion and nationality were completely fused in the Jewish people. They regarded themselves, and were regarded by all other peoples, as a community apart, having a special national-religious way of life, which marked them off from their neighbours. They believed that they were a Chosen People, with the mission of spreading the truth about the Universal God by their example; and they were fortified by that faith and by the confidence that they would be again a great people to endure centuries of martyrdom."

Hierdie sending kon hulle egter nie uitvoer nie. "Driven from their country and prevented, under the direst penalties, from continuing to proselytise, dispersed and despised, they were preserved as a religious community and as a people by three things: the strength of their family life, their devotion to their religious law, and their undying convction that they had still a mission to fulfil" [57].

Volgens BENTWICH het die Jode dit altyd so geag dat hulle "temporary settlers" was in die lande waarin hulle geleef het. Steeds het hulle uitgesien na die "restoration of their National Home, in accordance with the Messianic prophecies of the Bible". Hulle het steeds geglo dat God hulle terug sou bring

na die "Land of Israël", to complete their religious purpose and inaugurate an era of universal peace and justice" [58].

Hierin egter het verandering gekom. "The ’Enlightenment’ which accompanied the effort for civil emancipation" [59] teen die einde van die agtiende en die begin van die neëntiende eeu het ’n nuwe blik met sig meegebring. Judaïsme moes nou verander word van ’n "religious nationality" na ’n "religious confession" [60].

Dit het die splitsing in die Joodse gemeenskap gebring "The diversity of outlook is something like that between the fundamentalists and modernists of the non-Jewish society; but it has this peculiarity, that it is combined with a diverse standpoint not only in religion, but also in civil and social life [61]. Die een skool wil die ou skeiding handhaaf terwyl die ander op assimilasie aanstuur. En tog. "It is a common aim of the two schools to preserve purity of race" [62].

’n Huwelik tussen Jode en nie-Jode "is contrary to the tenets of the Reformers as well as of the Conservatives" [63].

By alle verskille kan daar één band wees wat nie alleen die Jode onderling saam sal bind nie, maar wat tot seën vir die wêreld as geheel sal dien. Dit is: Palestina. BENTWICH haal daarvoor die reeds vroeër aangehaalde Dr. MONTEFIORE aan [64]. MONTEFIORE skryf o.m. "For in the Homeland in Palestine there will, they believe, begin before very long a great spiritual revival. And then from Palestine, as the issue of the revival, noble spiritual products of utmost value - ethical and religious in the broadest sense of those two words - will be given to the world for its enrichment and purification."

Aangesien die Jode nou weer hulle nasionale lewe herstel in "a physical home", sal hulle - so meen BENTWICH - weer in staat wees "to make their corporative contribution". "Restored to the life on the soil of Palestine they may produce there something of the kind" [65].

Maar daar is ’n groot gevaar vir die moderne beskawing in die algemeen: "The supreme peril threatening civilisation is the idolatry of the Nation-State, which is as false to the principle of Monotheism, and as destructive of the moral-law, as the ancient paganism of Greece or Rome" [66]. Twee duisend jaar gelede het die invloed van Judea gehelp om hierdie afgod te vernietig, en vandag mag dit weer daartoe bydra om sy nasaat te vernietig. "And Judaism which recognises nasionalism as well as the universal brotherhood should be a force in that transfomation" [67]. Die Jood moet daarvoor sy religieuse konsepsie wat hy van die Orient verkry het versoen met die wetenskaplike kennis van die Universum wat van die Westerse erfenis is. "Anyhow it is not extravagant to believe that Jewish thinkers, successors to the prophets and poets of the Bible who gave mankind its most universal literature, and successors to SPINOZA, BERGSON and EINSTEIN, who have in different ways shown the power of unifying knowledge by a mystic vision of the whole, will help to lead men towards that harmony" [68].

Volgens BENTWICH is Palestina die Nasionale Hoop van die Jode. THEODOR HERZL wat na Parys gestuur was as ’n spesiale korrespondent om die Dreyfus-saak te rapporteer wou onmiddelik daarna ’n outonome Joodse Staat skep deur middel van die gekombineerde poginge van Joodse Kapitaliste en die Joodse massas. Maar, die idealiste wou geen Joodse Staat hê nie. Hulle wou ’n herleefde Joodse nasionaliteit in sy historiese tuiste hê. Hiermee het HERZL saamgestem en voortaan geywer vir ’n "legally assured home in Palestine" [69]. Hiervoor het hy die eerste Zioniste-Kongres te Basel byeengeroep in 1897. Hierdie hoop het voortgeleef tot op 2 November 1917, die dag nadat die Britte Gaza verower het. Op hierdie datum "a Declaration was publisbed by the British Government, over the signature of the Foreign Secretary, Mr. ARTHUR BALFOUR" [70]. Dan volg die bekende BALFOUR-deklarasie [70a].

Volgens BENTWICH was die Joodse tuiste in Palestina een van die doelstellinge van die Europese oorlog. "The principal Allied Powers joined great Britain in the adoption of the establishment of a Jewish National Home as one of the War aims" [71]. Tot sover BENTWICH.

Genoeg is hiermee gesê ten opsigte van die Joodse religie. Die doel skyn te wees ’n sintese tussen Joodse religie en wetenskaplike ontdekkinge van die moderne tyd: "a religious outlook and faith with the discoveries of science that have heen unparallelled during the last century" [72]. Dit moet geboorte gee aan "a religious message for humanity" [73].

Uit die voorgaande moet egter nie afgelei word dat die oog van die Jood uitsluitend op Palestina gevestig is nie. JOSEPH LEFTWICH [74] skryf: "Zionists sometimes fail to realise that their little craft is not alone on the waters, that there are tides and counter-tides and gulf-streams and cross currents and much other navigation besides themselves. Not even all Jewish interests lie on that brave craft, not a tithe of them. And so, today it is not a question so much of political safeguards and of Zionist ideology," It is rather a question of homes and bread, of outlets for the elementary human needs of wrorking, earning, producing, being at home in a land of one’s own, taking a worthy and deeent part in the economie and social life of the country on whose soil we live,""

LEFTWICH haal in hierdie verband aan, die woorde van die President van die Duitse Sionistiese Federasie, Dr. SIEGFRIED MOSES, uitgespreek op die Sionistiese Konferensie van Februarie 1936. "As much as we have naturally coneentrated on Palestine we have recognised from the beginning that immigration to other countries in addition to Palestine is essential. We have never demanded or suggested an emigration monopoly for Palestine" [75].

Inteendeel die doel was altijd dat diegene wat vir Palestina nie geskik was nie, of daarheen nie wou gaan nie, in staat gestel moes word "to emigrate to other countries" [76].

Vir LEFTWICH is die doel van die opbou van die Hebreeuse Staat in Palestina: "in order to worship Jehovah" [77]. Dit is vir hom nie ’n saak van

bloed of ras nie. Hy skryf dat volgens die "Jewish Encyclopaedia" dit geen uitgemaakte saak is of die Jode van vandag in hoofsaak en uitsluitend afstammelinge van die Jode van die Bybelse tye is nie. Dit mag wees dat hul unifomiteit te danke is of aan éénheid van ras of aan ooreenkoms van omgeving. Hieraan voeg LEFTWICH toe die nakom vir geslagte van gedetailleerde reëls betreffende gedrag, higiëne en voedsel "what foods may be eaten and what foods must not be eaten, and to some extent their methods of preparation), which form part of the Jewish religious code" [79]. Hy beroep hom op BUCKLE wat gewys het op "what a great part food plays in influencing Races"

Dus nie omdat hy 'n gebore Jood is nie maar omdat hy die Joodse geloof het, is hy 'n Jood. Saam met ISRAEL ZANGWILL verklaar hy "I am not content to accept the Jew as a phenomenon purely biological" [81]. "I accept Judaism with all its implications. I am an observing Jew, who wraps himself each morning in his praying shawl and wears his phylacteries, and keeps the Sabbath." En tog verklaar hy: "But I found Palestine to me an alien land. I discovered in Palestine that Palestine is Asia and that I am a European, and that my language and outlook is English" [82]. Tot hier LEFTWICH.

Oor Palestina bestaan 'n buitengewoon oriënterende en aanbevelingswaardige werk: Jews in Palestine. London 1935, deur A. REVUSKY geskrywe. Hieruit kan ons net een en ander rakende die fundamentele probleme in Palestina oomeem.

Die eerste groot vraag is: Sal Jood en Arabier tot 'n goeie en duursame verstandhouding kom? Is die probleem één wat beperk is tot die grense van Palestina? REVUSKY vind dit nodig dat daar 'n ekonomiese en kulturele ko-operasie moet bestaan tussen "the two related peoples in the various other lands of their habitation". Ook die Arabiere van Sirië, Egipte en Irak moet by so 'n breë ooreenkoms betrek word [83]. Teenoor 'n indeling in "Kantons" waarin of 'n Joodse of 'n Arabiese meerderheid sal predomincer staan REVUSKY skepties. Dit sou insluit dat die Arabiese Kantons "wrould be exempt from the practical application of the BALFOUR Declaration and might even be made forbidden for Jewish settlement". [84].

Die volgende probleem is die vraag: Hoe lank sal Engeland nog die mandaatskap oor Palestina behou? Die opsegging van die Britse mandaatskap oor Irak en die groter mate van outonomie wat Frankryk aan sy mandaat gebied in Sirië gegee het laat hierdie vraag ontstaan. Daarby hang veel af van die verstandhouding wat in die toekoms tussen Jood en Arabier sal bestaan.

Onder sterke druk van die publieke opinie in Engeland, wat aanvanklik opgewek is onder die invloed van Lord ROTHERMORE het die gedagte in die laaste tyd opgekom om die mandaat wel nie op te hef nie maar dit te wysig. Dan moet Haifa onder strenger Britse kontrole gestel word maar dan moet aan die ander dele in Palestina gegee word: "a considerable degree of autonomy"

Nog ’n vraag is: wat sal die uiteindelike grootte van die Joodse Nasionale tuiste wees? Sal die Jode uiteindelik die absolute meerderheid van die Palestynse populasie vorm of moet hulle ’n minderheidsgroep bly?

Een Sioniste-skool meen dit is geen probleem nie. ’n Ander wil sig nie verlaat op die sterker Joodse ekonomiese en kulturele ontwikkeling nie. Hulle wil dat die Joodse bevolking tenminste 50 % van die bevolking sal uitmaak. Maar dan groei die Arabiese bevolking so sterk langs natuurlike weg sowel as deur immigrasie. Daarby is daar +/- 670.000 meer Arabiere as Jode in Palestina. "At present the Arab population of Palestine increases at the rate of approximately 25.000 per annum: 18.000 through the surplus of births over deaths and 7.000 through immigration." Die laaste syfers is ’n gemiddelde oor die laaste 5 jaar en is, volgens REVUSKY, nie absoluut betroubaar nie.

Om dus ’n Joodse meerderheid te verkry binne veertig jaar moet daar jaarliks ’n totaal van 35.000 Joodse immigrante Palestina binnegaan.

REVUSKY is van oordeel dat met goeie buitelandse handelsbetrekkinge, 3 tot 4 miljoen Jode op ’n gesonde ekonomiese basis in Palestina kan lewe [86].

Hier moet ons REVUSKY laat eindig. Sy werk bevat omvangryke statistiek en informasie omtrent Palestina. Wie sig in Palestina interesseer moet hierdie werk van 390 bladsye met ’n uitgebreide inhoudsopgawe insien.

Hiermee het ons genoeg aangehaal ten opsigte van die Joodse religie, Sionisme ens. met ’n kort toevoeging van enkele Palestynse probleme.

Dit wil egter voorkom dat iets gesê moet word in verband met die lewe van die Jood in die lande waar hy woon.

F. BERNSTEIN skryf [87] - "In de eerste plaats zij hier, veiligheidshalve, vastgesteld, wat niet bedoeld is met het schrikwekkende woord problematiek." Volgens hom is dit nie die vervolging en wat daarmee saamhang nie. "Al zulke gebeurlijkheden vatten wij gewoonlijk samen onder het begrip Jodennood. De vraag wat haar diepere oorzaak is mag zeker een probleem heeten. Het geheel dezer verschijnselen wordt terecht een vraagstuk genoemd. Maar aan de verschijnselen zelf, zooals zij naar buiten zichtbaar worden, is er niet veel problematieks" [88].

Hulle betekenis egter is daar die grootste, waar die tasbare vorme van "Jodennood in hoofdzaak ontbreken en, voor zoover aanwezig weinig zichtbaar of voelbaar zijn; waar dus voor en met den Jood oogenschijnlijk alles zoo ongeveer in orde is. Desondanks zijn er allerlei complicaties, die de Jood vaak niet opmerkt, nog vaker niet wil opmerken: die hij zelden ten volle begrijpt, maar waarvan hij in de door het bewustzijn minder sterk belichte gedeelten van het zieleleven vrijwel altijd iets gevoelt. Dat is de Joodse problematiek" [89].

Dit is altyd van groot invloed op die lewe van die Jood ook wanneer dit deur nie-Jode haas nie opgemerk word nie. Dit kom uit in sy algemene lewenshouding, in sy relasies tot medemense en maatskappy en in die

belangrikste beslissinge van sy bestaan. Dit is ook die geval wanneer hy selfs die minste daarvan bewus is. Die mees on-Joodse Jode word, volgens BERNSTEIN die sterkste deur hul Joodse problematiek beheers. Deur die Jode-vervolging in Duitsland "(zijn) psychische verborgenheden, die men onzichtbaar dacht en daarom verdwenen waande, in het meedoogenlooze licht der allerpubliekste belangstelling zijn komen te liggen" [90]. Want die Jode voel, dat daar iets openbaar geword het wat in elke Jood verborge lê: dat daar vrae aan die orde gestel is, "waarop ook zij en voor zichzelf een antwoord behoorden te geven" [91]. Van hierdie gevoel wil hulle liewer geen notisie neem nie, ook kan hy nie altyd 'n duidelike antwoord op die vrae gee nie. "En toch zijn dit de Joodsche vragen van den dag, ook hier in Nederland"

BERNSTEIN skryf dan in 'n voetnota op pag. 17: "De afkeuring der rasvermenging is een rechtstreekse imitatie (d.w.s. deur Duitsland) van hetgeen in de Joodsche wet steeds een strikt verbod is geweest. Het is teekenend voor de verpletterende overmacht van massale smaad, dat niet alleen niemand op deze eigenlijk niet onamusante conseguenties de aandacht vestigt, maar dat zij niet eens worden opgemerkt."

As bron van die Joodse problematiek gee BERNSTEIN dan die volgende: "Abnormaal, afwijkend is inderdaad de Joodsche situatie en al haar complicaties vinden daarin hun oorsprong. Dit is niet alleen ook dan het geval, wanneer de legale status der Joden zoo normaal en geordend mogelijk is; meestal is het dan zelfs in verhoogde mate het geval" 93).

Al is die Jood, so vervolg BERNSTEIN, gelykgeregtigde burger; sy bestaan verweef met die bestaan van die volk; opgegroei en opgevoed in die kultuur van die volk; denk en spreek hy in die taal van die volk; gebonde deur diepe en magtige gevoelens waarmee elke mens aan sy geboorteland gebonde is maar van die volk aan wie die land toebehoor - "en wellicht nergens als in Nederland valt een zoo sterke klemtoon op het collectieve eigendomsbewustzijn: "ons [114] land" - is de Jood toch ook weer zeer verschillend, kennelijk, al te kennelijk van anderen aard. Hij is opgenomen in dit volk, heeft althans zijn plaats in diens midden, maar is daarvan toch weer ten stelligste geisoleerd door de soms nauwelijks bewuste, maar des te sterkere instincten, die onverbiddelijke grenzen trekken tusschen menschensoort en menschensoort; die hem zijn plaats aanwijzen in het verband van menschen, welke voor het overgroote gedeelte in andere landen zijn geboren en leven, andere talen spreken, burgers van andere staten zijn en toch in al het wezenlijke op hem lijken: Zijn broeders en zusters van het Joodsche 'Volk-Nicht-Volk -Ubervolk' in de heele wêreld. Deze situatie is de bron der Joodsche problematiek" [94].

Die Joodse vraagstuk, so beweer BERNSTEIN, sal vir die Jode selfs dan bestaan as daar in die wêreld geen anti-Joodse instinkte sou bestaan nie. Ook dan sal hulle hul moet skik na 'n omgewing wat met die Joodse aard en die Joodse behoeftes al daarom "in hoofdzaak geen rekening kan [95] houden (ook bij den besten wil niet) omdat alle het gemeenschapsleven beheerschende verhoudingen uit het wezen en de behoeften der betrokken niet-Joodsche gemeenschap zijn gegroeid" [95]. Die Jode sou verstoke wees

Hier moet vir die christenvolke en die christenkerke nuwe lig - of, by vernuwing ’n lig - opgaan. Calvyn het reeds die groot betekenis hiervan vir die prediking van die evangelie onder die Jode aangetoon [176]. Ook DOEKES wys hierop: "Zoo gaat er van dit woord eene ernstige vermaning uit tot de Kerk van alle eeuwen. De Zending onder de heidenen mag doorgaans rijker vrucht oogsten dan de arbeid onder Israël. Er is dus gevaar, dat wij ons meer aan het eerstgenoemde dan aan het andere deel onzer missionaire taak wijden. Geringe vrucht maakt zoo licht moedeloos. Maar Paulus roept ons toe, dat we én om ’s Heeren wil én om onzes zelfs wille niet zullen aflaten, den arbeid der liefde tot verlossing van Israël voort te zetten, opdat voortdurend een overblijfsel naar de verkiezing der genade met ons roemen in onzen Heiland en Zaligmaker en straks de dag des heils aanlichte" [177]. En vier bladsye verder skryf hy: "En zij het oog geopend voor de groote beteekenis van dat volk, waaruit gekomen is, wat wij hebben, en waardoor ons geworden zal, wat ons nog ontbreekt" [178].

Hierbij moet die band wat daar bestaan tussen die heidene in Christus en Israel, en waarop veral die apostel in vers 17 klem lê, nie uit die oog verloor word nie.

Hierdie verband bestaan in die inlywing van die heidene in Christus en dit is niks anders as ’n inplanting in die genadeverbond wat met Abraham opgerig is nie.

Wie dit so sien, sien ook dat die gelowiges in ’n lewensgemeenskap met Israel staan.

Maar dan laat die apostel ook in hierdie verband ’n waarskuwende stem hoor: "want as God die natuurlike takke nie gespaar het nie, sal Hy miskien jou ook nie spaar nie" (verse 21 en 22). Hiervan skryf DOEKES: "Waanden de Joden, van Gods blijvende gunst verzekerd te mogen zijn, alleen reeds omdat zij in het verbond stonden, hunne verwerping heeft het anders uitgewezen. Dat de geroepenen uit de heidenen zich daaraan spiegelen!" [179].

Maar wanneer sal die volheid van Israel intree?

Die apostel antwoord: na die volheid van die heidene ingegaan het (vers 25).

Solank as daar volkere in duisternis sit, b1y Israel ook buite. Ook hier tref die lot van Israel die christennasies. Dit tref nie alleen die laksheid in die sending onder Israel self nie maar ook die onder die heidene.

Hoe die insameling van Israel sal geskied word selfs aangewys (verse 26 en 27).

Christus sal deur Sy Woord en Gees in die harde harte werk en, so skryf DOEKES, "Op de wegneming van Israëls zonden valt bij zijne wederaanneming de volle nadruk, omdat daarin de genade zich het heerlijkst openbaart" [180].

Maar voordat dit geskied, is hulle vyande.

Na die val het Israel, om ons ontwil, vyande geword van die evangelie (vers 28). Hulle is vyande van God, vyande van Christus, vyande van die Kerk van Christus. Vergelyk wat ons gesê het ten opsigte van hul verhouding tot die liberalisme en die "disestablishment" van die kerk.

Dit maak die Christendom ongelukkig. Dit werk storend op elke gebied van die lewe en onder alle volke. Maar dit is nie al nie. Dit maak die Jood nog ongelukkiger as wat hy reeds is. Vergelyk maar wat ons van die Joodse problematiek aangehaal het. Dat al die skuld op die Christendom en op die anti-Joodse instink gewerp word en dat "de Joodsche houding niet van invloed is op het Joodsche vraagstuk zelf noch op de intensiteit der verschijnselen, waarin het zich openbaart" [181] is tog al te onaanneemlik. Die saak sit veel dieper en dit moet hier in hierdie vyandskap gesoek word.

Maar dan staan die nie-Joodse volkere ook nie los van hierdie vyandskap nie. Immers die vyandskap is om hulle ontwil. Vir hulle was die val van Israel tot seën.

Maar dan staan die Jodendom ook weer nie los van die seën nie. Immers die seëninge waarin die nie-Joodse volkere deel, moet die Jodendom tot jaloersheid en tot terugkeer na God verwek.

Wel staan die Jodendom buite die verbond maar nie los daarvan nie. Hulle is nog, wat die verkiesing betref, bemindes terwille van die vaders (vers 28). "En nu worden we hier vermaand, dat wij het tweede niet om het eerste (d.i. vyande, F. B.) zullen vergeten en miskennen," skryf DOEKES [182].

Nou is dit nie net die Jodendom wat vyande van God is nie. Dit is die heidene ook en dit was die Christene ook voorheen (vers 30, 31). Wel is die Jodendom dit in besondere sin. Vir die heiden is Christus dwaasheid maar vir die Jode ’n struikelblok. 1 Kor. 1:23. Geen ander volk openbaar so ’n bitter vyandskap teen Christus en so ’n hardnekkige verwerping van die evangelie van die Kruis as die Joodse volk nie. Daarom moet die Jodendom ook net soos ander vyande van God bestry word. Selfs moet die Jodendom in besondere sin bestry word maar dan altyd met die oog op toebrenging.

Dat hulle egter bemindes terwille van die vaders is mag nooit vergeet word nie. Want die genadegawes en die roeping van God is onberoulik (vers 29). Hulle moet ook barmhartigheid ontvang (vers 31). Want God het hulle almal in die ongehoorsaamheid ingesluit om almal barmhartig te wees. So is die tydelike oordeel van die ongehoorsaamheid van die Jode, sowel as die van die heidene, ’n voorbereiding vir die betoning van Gods ontferming [183].

Dit tref seker dat die apostel hierop laat volg: "O diepte van die rykdom en wysheid en kennis van God! Hoe ondeurgrondelik is Sy oordele en onnaspeurlik Sy weë!. Uit Hom en deur Hom en tot Hom is alle dinge. Syne is die heerlikheid in der ewigheid Amen" (verse 33-36).

Die vraag ontstaan hier: is die Joodseprobleem verbygaande of permanent?

Die slotsom waartoe ons kom is dat hierdie probleem permanent is. Uit die voorgaande kan, wat die Ou- sowel as die Nuwe Testament betref, niks anders afgelei word nie. Daarby kom dat die Here aan die Jode vir byna 1900 jaar geen eie tuiste gegee; het nie en van so ’n terugkeer na ’n eie land word niks vermeld nie. Daar is immers kleiner volke wat vir eeue op hul eie grondgebied woon en ander wat in betreklik resente tye aan ’n eie tuiste gekom het. Wel is hierdie laaste gronde nog geen bewyse nie maar dit gee wel iets om oor na te dink. In elk geval. Skriftuurlike gronde vir so ’n terugkeer na die ou Palestina het ons nie. Ook KUYPER is van dieselfde oordeel n.l. dat die probleem permanent is [184].

Hoe moet die volke waaronder die Jode woon hulle gedra ? Mag aan die Jode hulle burgerlike of staatsregtelike regte ontneem word? Moet die oplossing met HELENIUS POSTMA in sy geskrif: "Die Christelike Oplossing van die Jode-Vraagstuk" pag. 10, gesoek word in wat hy met "een enkele woord" uitdruk "vreemdelingskap" gesoek word? Ons gee hier die oordeel van KUYPER [185]. Hy oordeel dat die burgerlike of staatsregtelike regte van die Jode in die geheel nie bedreig mag word nie. Die christelike roeping eis "dat men niemand terwille van zijn religieuze eigenaardigheid verkort in zijn rechten. Wel is het ongetwijfeld onkiesch, als de Joden onder ons van hun invloed gebruik maken om het christelijk beginsel uit het staatsleven terug te dringen, maar hierin kan men ben bestrijden, gelijk men de radicalen op dit punt bestrijdt, mits dan als radicalen, en niet als Joden"

Ten opsigte van die nasionale en internasionale oormag in die bankwese wil KUYPER dat daarteen ekonomiese maatreels geneem moet word, "die het groot bezit begrenzen, en de aangroeiing van het kapitaal er van onder meer ethischen regel stellen, maar keere men zich ook op dit terrein nimmer tegen de Joden als Joden, iets ït,at er steeds op uitloopt dat de gedoopte bankiers vrij spel krijgen."

Wat ’n Christen se huwelik met ’n Jood betref skryf KUYPER: "Een Joodsch huwelijk acht ook ik voor een Christen ongeoorloofd, omdat zoo diepgaand verschil in het huwelijksleven de zoo noodige harmonie in het religieuze leven en bij de opvoeding zal doen ontbreken." [188]

Die oplossing sien KUYPER as volg: "Alleen een sterker op den voorgrond schuiven van het ethische element in onze wetgeving, met name ook in onze oeconomische wetgeving.zal het kwaad, waartegen men toornt, kunnen stuiten" [189].

Hierdie oordeel van KUYPER geld egter alleen daar waar die volk in kwessie self tot ’n hoë kultuurtrap gekom het. Waar dit van ’n volk nie gesê kan word nie, sou ’n algehele gelykstelling van die Jode die nasionale ontwikkeling nie bevorder nie, maar bedreig. "Verweer en bescherming van het nationale leven tegenover de superioriteit van den Joodschen geest en het Joodsche talent, kan hier voorshands nog niet gemist worden" [190]. Die regeringe van sulke lande is verplig om die ekonomiese konkurrensie so in te rig, dat die eie volk, in die wedstryd met die Joodse element, "niet vooraf gedoemd is tot altoos zijn en blijven van de lijdende en onderliggende partij. Tweërlei is de weg, die

hiertoe moet worden ingeslagen. De eerste is de zedelijke en intelleetueele verheffing van het eigen volk, de andere is het aldus regelen van de oeconomische wetgeving, dat onderdrukking van de zwakkeren zij uitgesloten" [191].

Hiervoor moet egter nie net die Jood uitgesoek word nie. "Bijdt de lagere bevolking onder woeker en bedrog, laat de regeering dan de woekeraars onder Christenen en Joden heiden te lijf gaan, door ethische wetgeving en scherpe rechtspraak" [192] ens. ens.

"Ook de kerk heeft hier een hooge roeping te vervullen" [193]. Alles wat na haat teen die Jode sweem moet onder die Christene uitgeroei word. Van die kerk moet die groot sedelike mag uitgaan. Die sedelike peil van die volk moet verhoog word en die kerk moet die skerpte van die gewete ook op die volkslewe laat inwerk. KUYPER maak voorts ’n oproep op die Sinagoge en op die Rabbi’s en sluit met die woorde "Christen-plicht is en blijft het de liefde tot den naaste ook tegenover den Jood nooit te verzaken, maar ook rabbijnen-plicht om hun geloofsgenooten het steeds uit de Thorah te herinneren: ’Weest heilig, want Ik de Heere ben heilig’ "[194].

Uit die voorgaande blyk dat ons ook die Jodendom terug verwys na God. Met die sewe Noagitiese gebooie van die Talmud kan ons nie instem nie. Dit wil egter nie sê dat sulke gebooie geensins bestaan nie maar dan is dit geen Noagitiese gebooie nie. Nog minder is hulle gebooie wat bestem is vir die nie-Jood om hom te help om, ten opsigte van saamlewe met die jodendom, ’n aanknopingspunt te kry nie.

Die Jood se weg tot saligheid en geluk is presies dieselfde as die van die nie-Jood. Ook hy moet in en deur die Messias lewe en salig word. Elkeen wat glo dat Jesus die Christus is, is uit God gebore; en elkeen wat die Vader liefhet, het ook lief die een wat uit Hom gebore is. Hieraan weet ons dat ons die kinders van God liefhet: wanneer ons God liefhet en Sy gebooie bewaar." 1 Joh. 5:1, 2.

"Aangaande Hom getuig al die profete dat elkeen wat in Hom glo, vergifnis van sondes deur Sy Naam ontvang" Hand. 10:43: "Daarom staan dit ook in die Skrif: Kyk, Ek lê in Sion ’n uitverkore en kostbare hoeksteen, en die wat in Hom glo, sal nooit beskaam word" 1 Petr. 2:6.

Dit gaan vir ons nie op as die Jodendom sigself wil stel in die plek van die Messias nie.

Dit sou beteken dat hulle hulself moet verlos en dat hulle dan ook die wêreld moet verlos.

Dat die Messias-ideaal dan verklaar word as die ontwikkeling van Israel moet laat vaar word. Dit kan aan die wêreld geen geluk bring nie. Dit bring alleen smart.

Die Jodendom moet sig gebind ag aan dieselfde norme wat deur die hoogste outoriteit gestel is: wat gerig is tot elke wese en alle wesens wat op die gebied

van die ware, die goeie en die skone, handelend kan optree en wat formele kiesvryheid het; norme wat in die kategoriese imperatief spreek; wat algemeen is: wat nie alleen formeel is nie maar wat ook materieel is; wat nie die ervaring nog die ratio tot bron het nie maar wat objektief is d.w.s. wat uit die openbaring geput is.

Alleen dit kan in die aardse lewe ’n saamlewe tusschen die volkere en menserasse, insluitende die Jodendom, moontlik maak. Hiermee sal die Joodse problematiek waarvan ons ’n proewe gegee het verval, en die enigste skyn-oplossing van die Jode-vraagstuk nl. ’n Joodse nasionale tehuis sal omgeskep word in ’n onderwerping aan die Koning in die ryk van die gees.

Die Jood val dus saam met alle menserasse onder die bindende beginsels wat in Hfs. III aangevoer word. Immers die wet van die liefde is sy wet. Die tien gebooie is sy wet. Die etiese norme is sy norme. Dit is die norme van God wat Hy vir die mensheid gestel het.

## *3. ETIESE BEGINSELS T.O.V. DIE RASSEVRAAGSTUK VERAL IN SUID-AFRIKA*

### *ALGEMENE OPMERKINGE*

In hierdie hoofstuk word hoofsaaklik etiese beginsels benandel. En dan: ten opsigte van die rassevraagstuk. Die ordinansies van God, in teënstelling tot die ordonnansies wat deur die mens gemaak word, kom ter sprake [1].

Die ordinansies van die Here, wat dieselfde begrip is as wat ons onder "Ordeninge van God" verstaan, gaan oor die ganse skepping. Alle kreatuurlike syn en lewe word daardeur omvang. Nie net die Wet van God of die gebooie van God vir die religieuse en sedelike lewe, vir ons lewe in relasie tot God en tot die mens moet daaronder verstaan word nie. Ook die nie-sedelike d.w.s. die natuurlike teenoor die gebied van die gewilde val daaronder. Immers, God is Here van hemel en aarde. Matt. 11:25.

Wel onderskei ons ’n natuurlike en ’n sedelike wêreldorde maar nie een van die twee is aan Gods ordinansies onttrek nie [2]. Prof. GEESINK skryf [3]: "Die orde der wêreld is een eigen werk Gods; en dat die dus door hem geordende wêreld blijft bestaan, is een vrucht van Zijn almacht, waardoor Hij Zijn schepselen werken doet naar Zijn ordinantiën ’Naar Uwe ordinantiën blijven zij nog heden staan, want zij alle zijn Uwe knechten Ps. 119:91’" en op bls. 13: "Nochtans werkt én dat natuurleven én dat zedelijk leven naar Gods ordinantie," In beide krijgt God altijd Zijn wil.

Die wil zit dan ook achter heel de wêreldorde. Hij, God de Heere, heeft haar gewild; heeft haar dus gewild als zij is; handhaaft haar met Zijn eeuwige kracht. Niet die wêreldorde is dan ook het laatste waarin ons denken rust kan vinden". Dan. 4: 35. Dit is nie alleen die wêreldorde of Gods ordinansies vir die wêreldorde waarmee ons te doen het nie maar met God self. "God staat boven Zijn ordinantiën" [4]. God is dus die diepste grond. Maar dan nie God in

relasie tot Sy skepping nie. God bestaan ook afgedag van Sy skepping. Dus God in Sy selfgenoegsaamheid [5].

Om oor God Self te handel lê hier buite ons bestek. So ook met die natuurlike wêreldorde, die stoflik-geestelike natuur en die geestelike natuur d.w.s. die geskape geeste ens.

Vir ons doel hier gaan ons uit van God in relasie tot Sy skepping en meer bepaald tot dié deel van Sy skepping: die mensewêreld as ’n sedelike wêreld.

En nou skryf GEESINK, "Heeft nu naar Gods ordinantie, naar Zijn beschikking in deze zedelijke wêreld ieder mensch zijn plaats, al zijn werkingen moeten gericht zijn op de verheerlijking Gods als het laatste doel" [6].

Deze ordinantiën vinden wij voor een deel in de Wet der Tien Geboden.

Voor een deel.

Want voor den mensch, als zedelijk [6a] wezen, heeft de Heere ook nog andere ordeningen gesteld dan die, welke in de decaloog of de ’Tien woorden’ zijn vervat" [7]. Wat hiermee bedoel word is dat die werkinge van die mens ook nog op ’n ander gebied as op die van die religie en die sedelikheid lê. "Als zedelijk in den zin van geestelijk wezen toch staat de mensch niet alleen in de verhouding tot God en zijn medemenschen, maar ook tot de natuur, in den ruimsten zin van dit woord, bepaaldelijk tot de aardsche natuur" [8].

Met die eerste verbind GEESINK die sedewette en met die laaste die volgende: "Wetten, Ordeningen Gods dus voor ons denken, die wij logische wetten; voor ons welgevallen aan het schoone, en ons mishagen aan het leelijke, die wij aesthetische wetten noemen: en eindelijk voor onze beheersing der aardsche natuur, door haar te bearheiden, en die wij zouden kunnen noemen de wetten voor ons maken" [9].

Hierdie vier wette of beter nog, hierdie vier norme kan o.i. goedskiks tot drie gereduseer word nl. die logiese, die estetiese en die etiese.

Met al hierdie wette het ons te doen by die rassevraagstuk maar almal kan deur ons in hierdie werk nie beklemtoon word nie.

Uit die aard van die saak het ons in hoofsaak te doen met die sedewet, Matt. 22:37-39 as primêre norm, die dekaloog Ex. 20 en Deutr. 5 as sekondêre norme saam met wat uit die Besondere Openbaring dienstig geag mag word. Immers die hele Skrif is nomatief. Veral is dit die geval by die Sosiale Etiek.

Maar die Skrif spreek sig nie oor die rassevraagstuk uit nie. Wat ’n ras is, hoe die rasse ingedeel moet word en hoe hulle met mekaar saamhang, maak die Skrif nie vir ons uit nie. Genesis 10 gee dan ook ’n volkeretafel, maar geen rassetafel nie. Daarom moet ons afleidinge maak.

Hiermee gaan ons oor tot die behandeling van die etiese beginsels t.o.v. die Rassevraagstuk veral vir Suid-Afrika.

### *DIE EENHEID VAN DIE MENSLIKE GESLAG.*

Van oudsher was, en tot vandag toe is die leerstuk van die eenheid van die menslike geslag ’n Gereformeerde. Van baie bewyse noem ek alleen die antwoord op vraag 7: Heidelbergse Kategismus.

Ander leringe ten aansien van die mensheid en die oorsaak van die verskeidenheid waarin die mensheid sig aan ons voordoen het natuurlik in die loop van die eeue hulle verskyning gemaak.

Nadat hierdie teorieë egter uitgepraat was en terwyl andere nog praat, staan daar nog geskrywe: "En Hy het uit een bloed al die nasies van die mensdom gemaak om oor die hele aarde te woon terwyl Hy vooraf bepaalde tye en die grense van hulle woonplek vasgestel het." (Hand. 17:26) Die eenheid van die menslike geslag staan voldoende vas om daarop te bou.

Dit is vanselfsprekend dat hierdie leerstuk van groot biologiese betekenis is ten opsigte van die rassevraagstuk. Daaroor het ons dit hier egter nie. Soos die rassevraagstuk sig vandag aan ons voordoen eis dit van ons in die eerste plek: riglyne waarvolgens die verskillende rasse saam kan lewe. Hiermee is ons besig en hiervoor wil ons trag om beginsels aan te wys.

By die bespreking van die menslike geslag wys ons in die eerste plek op die deurlopende proses daarin. Noodsaaklikerwys moet die aandag daarop gevestig word. Op meer as één punt in ons bespreking van die rassevraagstuk sal dit van belang wees.

Die proses waarvan ons spreek is die wat begin by die skepping van die mens, die geslagte van die mensheid deurloop en wat eindig met die voleinding van die eeue [11]. Wie op hierdie proses nie let nie kry geen afgeronde sisteem nie; kry geen resultaat wat met die uitsprake en uiterste doel van God ooreenslaan nie; kry geen nugtere blik op die aardse nie.

In hierdie tyd het die Here God ’n ryke verskeidenheid gebied [12], ook van volkere, tale en nasies. In hierdie verskeidenheid sou God die heerlikheid van Sy deugde laat uitkom. So ook in die hiernamaals. Ook daar bly die verskeidenheid voortbestaan [13].

Die Koninkryk van God deurloop ’n proses maar ook die wêreld en by name die mense-wêreld as sulks. Die mense-wêreld afgedag van die uitverkorenes deurloop ’n proses totdat die einddoel wat God daarmee liet, bereik is. Niks, geen volk, geen ras is hierin doelloos nie [14].

Die dwaling dat die werk van God net beperk is tot die Kerklike lewe - waaronder ook die Sending verstaan moet word, is fataal.

"Er is behalve het grootse werk Gods in de Particuliere genade, ook dat geheel andere werk Gods in het Rijk der Gemeene Gratie. En dat werk Gods van de Gemeene Gratie omvat heel het leven der wêreld," skryf Dr. A. KUYPER [15].

Veral in die prediking moet hierop gelet word. Dit gaan in die eerste plek en boweal om die siel maar ook om die aardse lewe. Die kerk o.m. moet sig van sy roeping hierin bewus word; sig nie alleen die bekering van siele voor oë stel nie maar die geopenbaarde wil van God in al sy diepte en omvang verkondig.

Niemand moet hieruit verkeerde konklusies trek nie. Die verskil tussen prediking en regering moet ingesien, en elke Roomse dwaling moet sorgvuldig vermy word. Ons kom later hierop terug.

Hiermee kom ons op die terrein van die menslike geslag.

Uit Adam is alle vlees. Met Adam het alle mense die menslike natuur gemeen [16].

Van Pre- en Ko-Adamiete is geen sprake nie. Die leser word verwys na Bavinck, Gereformeerde Dogmatiek en na die literatuurlys daar gegee [17].

Met die eenheid van die menslike geslag kragtens sy oorsprong uit één [bloed] staan ons op die lyn van die organiese samehang van die mensheid.

Hier bevind ons ons op die gebied van die Algemeen Genade. Hieraan het alle mense deel, hoof vir hoof. Mense van alle tale, tye en nasies, ook rasse. Hier, selfs afgesien van alle gebooie van God ten opsigte van verdraagsaamheid, eerbetoon- en liefde tot die naaste, of van welke godsdienstige oortuiginge ook, voel elk in sig ’n ingeskape drang na en behoefte aan sy soort, die mensheid.

Met alle mag wou die mensheid hierdie eenheid dan ook handhaaf. Selfs teen die wil van God in.

Wat die eerste betref gee ons die eie woorde van die mensheid toe hulle nog één taal en een en dieselfde woorde gehad het, wonende in die land Sinear: "Kom laat ons vir ons ’n stad hou en ’n toring waarvan die punt aan die hemel raak; en laat ons vir ons ’n naam maak, sodat ons nie oor die hele aarde verstrooid raak nie" (Gen. 11 :4) [18].

Hierteenoor staan die ryke, magtige gedagte van God, uitgespreek by die skepping (Gen. 1:8), en herhaal na die sondvloed (Gen. 9:1): "Wees vrugbaar en vermeerder en vul die aarde".

Om die diep gedagte wat hierin sit glashelder deursigtig te maak, stel ek Dr. KUYPER aan die woord: "Hun. (Sinearbewoners. F. B.) leidslieden hadden het geformuleerd, en de menigte was willig om het uit te voeren. Er was hier sprake van een beweging der gemoederen, van een allesbeheerschende en prikkelende aandrift. Toen onder de Kaapsche Boeren de dusgenaamde ’trek’ opkwam, greep die neiging om te ’trekken’ allengs een geheele menigte aan. Die ’trek’ hield ook later stand, en heeft nog niet uitgewerkt. Nu van achteren gevoelt dan ook ieder, hoe in dien ’trek’ der Kaapsche Boeren, zonder dat iemand het vermoedde, een macht door God gewekt is, die heel de toekomst van Afrika en ten deele zelfs de geschiedenis der wêreld beheerscht. Welnu

zulk een ’trek’ is juist het tegendeel van wat zich in Sinears vlakte openbaarde. Ook toen moesten ze trekken, maar ze wilden niet, en stelden zich nu uit beginsel en met voorbedachten rade tegen het beginsel van het trekken over. Niet "trekken", maar "bijeen blijven", was het wachtwoord. En gelijk men nu van achteren wel zal toestemmen, dat de Kaapsche Boeren het bestel Gods zouden weerstaan hebben, indien ze niet waren uitgetogen, even zoo weerstond het toenmalig geslacht in de vlakte van Sinear den wil des Heeren, door ziech niet te willen verspreiden, maar van het bijeenblijven in Sinear een welbewust opzet, een grondgedachte voor heel zijn saamleven, het richtsnoer voor zijn handeling te maken" [19].

Hiermee word duidelik aan die lig gestel: die kleinsielige, enghartige en bekrompe gees van die mens teenoor die groot gedagte van God. Bedink net dat die ganse mensheid vandag nog rondom daardie toring in Babel sou woon. Watter onsin!

Dat dieselfde neiging vandag nog in die mensheid voortleef en in verskiIlende vorme tot uiting kom, moet hier op gewys word.

In een groep leef voort die onversadigbare drang na assimilasie, gelykmaking, ooreenbrenging, samestelling, fusie ens. van die mensheid. Onder die leus: "Vryheid, Gelykheid, Broederskap!", maar dan in die gees van die Franse Revolusie, wat alle vryhede en regte uit die mens as sodanig aflei, sprekende van die "Droits de l’homme", d.i. die Regte van die Mens, stuur die Volksfront in Frankryk en die Komintern in Rusland, met takke oor die wêreld versprei, op ’n wêreldrevolusie aan. Hiervoor word die Derde Internasionale gebruik [20].

Maar ook in ander vorme word assimilasie ens. voorgestaan. Dan word die Bybel direk aangehaal: "waar daar nie Griek en Jood, besnedene en onbesnedene, barbaar, Scith, slaaf, vryman is nie; maar Christus is alles en in almal" (Kol. 3:11).

Hierdie teks slaan op die nuwe mens waarmee die gelowiges beklee is en wat vernuut word tot kennis na die beeld van sy Skepper (vers 10). In die lewensvernuwing, in die gemeenskap met Christus is geen verskil tussen persone en rasse nie, d.w.s. vir diegene wat die ou mens met sy werke afgelê het (vers 9). Vir elk moet dit duidelik wees dat hier van die vernuwing van Gods beeld in die mens sprake is; dat dit in verband staan met die Rijk Gods [21]. Boweal kom dit aan op die Koninkryk Gods. Daarvan moet elkeen lid word. Dit moet die eerste gesoek word, so leer Jesus (Matt. 6: 33).

Wel word die menserasse onder Gods voorsienige Albestuur onder volke saamgebring en, die volke weer deur die Evangelie geroep om hulle te verbind tot ’n hoër eenheid, die Ryk van God. Maar, die Godsryk se volheid sal eers hiernamaals geopenbaar word. Ook die mensegroepe, soos dié met, en tot op sekere hoogte selfs voor die toringbou ontstaan het, word deur die Godsryk in hierdie tyd nie opgehef nie. Paulus sê dat ons ons burgerskap in die hemel het, maar self beroep hy hom op sy burgerskap van Tarsen (Hand. 21:39; 22:3).

Die ideaal van Jesus: dat diegene wat die Vader aan Hom gegee het uit alle volke, tale en nasies in die toekoms byeen vergader sal wees in die Nuwe Jerusalem, sal ten volle verwesenlik word. Daartoe word die nuwe mens in ons van dag tot dag vernuut. Tog hef Jesus die aardse nie op nie. Hy onderwerp Sig aan die aardse owerheid (Mark. 12:17). Hij laat Paulus beveel om vir owerhede te bid en aan owerhede onderdanig te wees (Tit. 3:l). Let wel op die meervoud: owerhede. Nou is dit onmoontlik om alle menserasse onder één owerheid saam te bring as verskillende owerhede bly voortbestaan in hierdie lewe.

Duidelikheidshalve wys ons nog op Gal. 3: 28, waar staan dat in Christus nie meer is Jood of Griek nie, slaaf of vryman nie, en nie meer man of vrou nie. Hiervolgens is daar in Christus geen geslagtelike onderskeiding meer nie. En tog, wie sal beweer, dat daarom op aarde geen mans en vrouens meer is nie. Ook in die hiernamaals is geen gelykvomigheid nie. Hierop het ons reeds gewys.

Ons konkludeer: Die rasse van die mensheid sal voortbestaan. "Een nasie sal teen die ander opstaan; een Koninkryk teen die ander;." .En dan sal die einde kom". D.w.s. tot die Voleinding sal (Matt. 24:3-14) die nasies voortbestaan.

Babel se inwoners het met opgestoke hand teen die Wil van God gesondig. Die Roomse Kerk het in die Middeleeue getrag om op aarde te verwesenlik wat alleen in die hemelse geluksaligheid moontlik sal wees. So kan ons verder gaan in die geskiedenis. Maar genoeg. En Babel én Rome het gefaal. God regeer.

Nou is die leus: Vryheid, gelykheid en broederskap! wel deur die Franse Revolusie, die Volksfront, Komintern e.a. misplaas; word die drietal egter in die regte verhouding tot mekaar en tot die wortel, waaruit hulle spruit, gehandhaaf, dan het ons daarin die lewenstrek van die huislike lewe, die rasbestaan, die volkslewe en die mensheid. Uit één [bloede] is die mensheid! Daarom is gelykheid in regte die ideaal vir elk en iedere groep wat organies saamgestel is. En dit nie alleen nie, maar ook om die ideaal deur Christus gestel en gepreek, waarop ons reeds hierbo gewys het.

Met hierdie voorbehoud: op die onderskeiding tussen Algemene Genade en Besondere Genade moet sterk gelet word. Wel is hiervan die gebiede nie geskei nie. Heerlik en verheffend werk die Besondere Genade herstellend en perfeksionerend in op diegene wat deur die Algemene Genade van algehele ondergang behou is. Maar dan gedeeltelik. Nie so dat die werk deur die Besondere Genade gebrekkig gedoen word nie, maar so: almal op die gebied van die Algemene Genade word nie herstel en geperfeksioneer nie [22]. Vanself kom ons hierop weer terug.

Hier het ons die voorgaande, waarvan ons nou voorlopig afstap, kortliks weer aangehaal omdat dit van so groot belang is. Reeds het ons gesien dat én die ingeskape drang van die mens, synde uit één [bloede], én die ideaal deur Christus gestel magtig in die mensheid werk. Aangedrywe deur die eerste, wil sommige die herstelde eenheid van die menslike geslag, en, aangevuur deur

die tweede wil ander dieselfde hier op aarde. Met Gods Wil ten aansien van die mensheid in hierdie bedeling kom albei in stryd. Maar nou is daar ander, eweëens deur een of albei van hierdie in die mens werkende faktore besiel, wat die eenheid wil - nie van die menslike geslag nie, maar - van die ras waartoe hij behoort. In hierdie verband noem ons alleen die Nasionaal Sosialisme waaroor ons reeds in die eerste hoofstukke gehandel het en waarheen ons hier verwys.

Wie sal ons sê wat die bybedoelings by die strewe na raseenheid en rassuiwerheid in sulke gevalle is? Ook in die vorige gevalle? Aanloklik is dit om hier dinge te noem soos ideologie, mite, ens., maar die moet ons hier laat. Te ver sou dit ons afvoer. In die middel van die sonde, van die grille van die menslike hart sal ons beland as ons wil redekawel oor politieke aandrifte en soveel meer.

Uitgaande van die Skrif staan vir ons vas: die ingeskape drang van die mens tot sy soort, die mensheid: die verdeling van die mensheid in rasse, volke en tale deur God Self; die magtige, wel al te dikwels onbewuste en verkeerd-toegepaste verking van die besieling uitgaande van Hom, wat gesterf het om die kinders van God wat verstrooi was, tot ’n eenheid saam te voeg (Joh. 11:51, 52); en hierby: die werking Gods in die Algemene Genade.

Wie op hierdie gronde vir rassuiwerheid staan, val seker nie onder die oordeel: In stryd met Gods Bestel nie [23]. Wie daarenteen eie ras verheerlik op grond van menslike ideologieë, sages, mites ens., moet wel hiervan oortuig word: nooit heilig die doel die middele nie.

Word die vraag gestel: Mag geen huwelike tussen individue uit verskillende rasse aangegaan word nie? - dan moet daarop geantwoord word, dat:

Op grond van die eerste beginsel, nl. die eenheid van die menslike geslag, alle huwelike tussen rasse geoorloof is. Maar God wil die verskeidenheid. Op grond hiervan sal daar wel bedenkinge wees. Hoofsaaklik egter tref hierdie beginsel die rasse as sulks, en nie soseer individue nie.

Ten opsigte van die tweede beginsel, nl. die ideaal deur Christus gestel, kom die saak anders te staan. Wel raak hierdie beginsel individue, maar dan alleen as uitverkore stam van die mensheid. Wel is die ongelowige man deur die vrou geheilig, en omgekeerd die ongelowige vrou deur die man, en die kind is heilig. Om heiligheid gaan dit egter nie alleen nie. Ook die lewe op die gebied van die Algemene Genade tel mee. Daarom moet hier ’n derde beginsel na vore gebring word: die huwelik.

"Ook het die Here God gesê: Dit is nie goed dat die mens alleen is nie. Ek sal vir hom ’n hulp maak wat by hom pas" (Gen. 2:18). Hier gaat dit om die besluit van God om vir die man ’n lewensgesellin te maak. Prof. AALDERS skryf: "Deze plaats heeft de strekking om het volle licht te laten vallen op de hooge waardij van de vrouw als levensgezellin van den man" [24].

Voordat ons nou hiermee deurgaan is dit eers nodig om vas te stel op welke gebied ons die huwelik moet soek: op die gebied van die natuurlike lewe of op

die gebied van die genade. Hierdeur sal tegelijk duidelik word die verband waarin die beginsel van die huwelik staan tot die eerste twee.

In die eerste plek is ook die huwelik ingestel, net soos die skepping van die mens uit één [bloed] ook plaasgevind het, voor die sondeval. Dit is ook waar van die skepping van die mens na die beeld van God. Dit wil sê: voordat die Besondere Genade ingetree het, dus geheel op die gebied van die natuurlike lewe word die huwelik aangetref. Dit het die huwelik ten volle gemeen met die eerste beginsel en gedeeltelik met die tweede. Immers, soos aangetoon val die herstelling van die beeld van God in die mens op die gebied van die Besondere Genade. Hierin is dus die eerste verskilpunt wat ons aanwys. Die tweede is: dat die herstelde beeld van God, heerlik geperfeksioneer, juis in die hemel gesien sal word. Dit kan van die huwelik nie gesê word nie (Matt. 22:30). Die huwelik se eerste grond lê dus op die gebied van die natuurlike lewe.

Dit is ons doel nie om die huwelik as sulks in al sy omvang te behandel nie [25]. Wel is ten aansien van die huwelik die volgende aan te merk: Net soos dit God is wat die mens as lid van die mensheid skep, so is dit ook God wat die mens nie los van, maar in verband met sy gesin, met sy geslag, met sy land, met sy kerk laat gebore word.

Op die gesin, en veral op die geslag kom dit hier aan. Die geslag van die man sowel as die van die vrou.

Dat die man by sy huwelik sy vader en moeder moet verlaat en sy vrou aankleef wil geensins sê dat hy sy verpligtinge teenoor sy ouers daarmee ophef nie. Niemand sal dit wil beweer nie. Net so min tree iemand met sy huwelik buite sy geslag. Die Genadeverbond laat so ’n gedagte nie toe nie. God bevestig Sy verbond met Abraham, van kind tot kind.

Te weinig word hierop gelet by huweliksverbintenisse.

By huwelike tussen verskillende rasgenote mag die geslagsfaktor allermins veronagsaam word.

Ook afgesien van die Verbondsgedagte. Dit is wel van betekenis dat ’n huwelikspaar twee families, twee geslagte in ’n nouer verhouding tot mekaar bring as die waarin hulle tevore gestaan het. Dink maar aan die sosiale lewe, om iets te noem. Maar nog verreikender is die gevolge as twee geslagte, uit verskillende rasse, deur middel van ’n huwelik nouer aan mekaar gesnoer word.

So ’n huwelik het wel terdeë ook invloed op die burgerregtelike verhoudinge in die staatslewe en op die toekomstige samestelling van die Kerk. Hierdie sake beskou ons as dermate bekend dat hulle alleen genoem behoef te word.

Van belang is ook die doel van die huwelik: voortplanting van die geslag. Vir ’n aanmerklike deel lê die lotsbeslissing van nog ongebore kinders in die hand van die huwelikspaar.

Die kind het geen keuse om te besluit tot welke ras hy sal behoort nie: Hy het geen seggenskap oor die lewens- en wêreldbeskouing van die ras of rasse waartoe hy gaan behoort nie. Selfs kan hy, soos die ontstaan van rasse aanwys, die voorloper wees van 'n nuwe ras of sub-ras.

Met hierdie en baie ander gesigspunte en konsekwensies moet wel deeglik rekening gehou word.

Wat betref die vrou as hulp vir die man, as gesellin wat by hom pas, wys ons op die woorde van die apostel Paulus in Ef. 5: 32. Hy spreek van 'n verborgenheid wat groot is. Wat Christus vir die gemeente is, dit is die man vir sy vrou: en wat die gemeente vir Christus is, dit moet die vrou vir haar man wees. Hier staan die heilige unio van die huwelik sigbaar te lees. Ons verwys na enige goeie kommentaar " [26].

Nouer band is haas nie denkbaar nie. "Uit één [bloede] ", uit die liggaam van die man geskape. So was dit in die begin. "Tot één vlees" saamgevoeg om saam in 'n hoër eenheid op te gaan. So is dit vandag. Die huweliksfomulier sê, dat God die vrou vandag nog as met sy eie hand aan die man toebring.

Hieruit val te leer dat die vrou die man tot diens, tot hulp, tot gesellin, tot moeder van sy kinders sal wees. En omgekeerd is die eise vir die man hoog ten opsigte van die vrou. Van egskeiding is die Woord van God afkerig (Matt. 19:4-9).

As ons op die voorgaande noulettend ag gee en ons bedink welke groot verskille daar tussen rasse kan bestaan, kom die vraag op: Kan alle huwelike, gesluit tussen lede van verskillende rasse, voldoen aan die eise deur God vir die huwelikslewe gestel?

By die beantwoording moet nou deeglik rekening gehou word met alles wat tot dusver in die hoofstuk gesê is. Die konklusies waartoe ons reeds gekom het was:

1. Elke poging tot éénmaking van die rasse is teen die bestel van God Drieënig.

2. Wie in die gees van die geopenbaarde Wil van God vir rassuiwerheid staan, suiwerheid ten aansien van die ras as sulks, sondig nie. Met hierdie tweede konklusie hang nou ten nouste saam die derde:

3. In meer beperkte sin, dws. ten aansien van huwelike tussen individue uit verskillende rasse, geld die beginsel: die huweliksordinansie van God kom in die gedrang.

Miskien is dit verhelderend om hier, met betrekking tot die laaste konklusie, nogeens na Dr. KUYPER te verwys. Hy skryf: "Het nationale verband rust bij ons niet meer in bloedverwantschap. Het hield op om organisch te zijn; het werd veelal geheel mechanisch van natuur. Door nu het Huwelijk uitsluitend staatsburgerlijk te maken, en het geslachtsverband voorbij te zien, heeft de Overheid het Huwelijk zelf tot een mechanischen band verlaagd; en het in een

bloot contract omgezet. Op die wijs is de realiteit, de werkelijkheid van het Huwelijk in de bloedmenging, in het "tot één vleesch zijn", in de geboorte der kinderen, en in de voortzetting der geslachten, almeer uit het oog verloren. Het persoonlijk-menschelijke in het Huwelijk, is geheel op den achtergrond geraakt. Het is een officiele acte geworden, en uitsluitend de verbintenis tusschen twee leden van de staatsgemeenschap is overgebleven. " [27]. Tot sover Dr. KUYPER.

Dat daar van die Goddelike instelling van die huwelik meer werk moet gemaak word, is eis. Dit behoef geen verder betoog nie.

Maar. 'n teëwerping word geopper. Daar is tog graadverskil tussen die verskillende menserasse: wel staan sommige verder uit mekaar, maar ander verskil tog nie so vêr van mekaar nie. Die Mongoolse hoofras staan tog in byna elk opsig nader aan die Europide hoofras as die Swart hoofras. Tussen die subrasse kom dit nog sterker uit. Daarby kom dat daar geen enkel ras suiwer is nie.

In besonderhede gaan ons nie om hierdie argumente te bespreek nie. Dis nie nodig nie. Alleen maar: Graadverskille en praktiese moeilikhede kan nooit Goddelike beginsels ophef nie. So word die organiese verlaag tot die meganiese en die meganiese weer tot die chaotiese. So ontstaan 'n "trek" weg van God na 'n oord waar God nie is nie.

Hierdie "trek" mag geen volk, geen ras, meemaak nie.

Ook vir my val dit nie moeilik om oor menslike, subjektiewe en sogenaamd algemeen-Christelike interrasiale begrippe te redeneer nie, maar, één beginsel moet hier vasstaan: geen mens, geen owerheid mag die gewete van enige ras ten opsigte van bogemelde beginsels bind nie.

Nou wil ons aan rasse die vryheid wat hulle op suiwere beginsel: het, nie ontsê nie. Nooit, mits dit nie deur misbruik in bandeloosheid ontaard nie. Laat elkeen in sy gemoed ten volle oortuig wees, maar dan met 'n oortuiging konform Gods geopenbaarde Wil. In hierdie gees sal 'n kruising b.v. tussen baie van die subrasse dus wel oorloof wees. Maar die gewete moet vry bly.

### *Die Saamlewe van die Rasse*

Uit die voorgaande het geblyk dat die mensheid in aparte rasse opgesplits is. Maar daarom is dit nog nie onmoontlik dat hulle saam kan lewe nie. Geen die minste grond het ons tot hiertoe gevind waarom rasse mekaar moet haat nie. Geen ras haat 'n ander ras omdat die .'n ander ras is nie. Daarvan leer die Bybel niks. Prakties is dit ook onmoontlik. Die haat van 'n groep uit een ras. klein of groot, teenoor 'n groep van 'n ander ras is nog geen rassehaat nie.

Dat een ras as geheel 'n ander ras as geheel haat, bestaan nie

Dat haat onder mense as mense wel bestaan, dit was so van die tyd van Kain af. Heel ander gronde moet egter aangevoer word vir die bestaan van

mensehaat. Die sonde is die grond [29]. En daarteenoor word die naasteliefde gestel as roeping en plig.

Dat verskillende rasse met mekaar saam kan lewe word deur die opsplitsing van die mensheid nie uitgesluit nie. Ook kan die moontlikheid van so ’n saamlewe empiries waargeneem word. Die geskiedenis wil dit ook bevestig.

En tog, so ’n saamlewe is nie die natuurlikste verskynsel nie.

Dit skyn wel sterk onnatuurlik te wees dat verskillende rasse saam moet woon. Dit het reeds geblyk by die verstrooiing uit die vlakte van Sinear. Na die taalverwarring bly die mensegroepe nie meer bymekaar nie maar gaan hulle uiteen. Dit is belangrik. Dr. KUYPER skryf: "God verbrak door een machtig wonder plotseling de geestelijke eenheid van ons geslacht en de eenheid van onze lichamelijke formatie. er werd een wigge in den stam van ons geslacht gedreven. Die stam spleet. En met die splijting van den stam der menschheid, spleet ook de menschelijke taal in veelheid van talen" [30].

Nou moet hierdie rasse waarin die mensheid op die wyse opgesplits het, saam lewe. Voorwaar geen kleine verskille bestaan tussen hulle nie. Vandaar die talryke moeilikhede vir Staat, Kerk, Sending, Onderwys en Maatskappy.

Waar b.v. Staat en Kerk optree kom al dadelik die kwessie van halfhede ter sprake. Segregasie op alle terreine van die lewe? Algehele of gedeeltelike segregasie op die gebiede waar dit wel toegepas word? Of sal gegryp word na geografiese segregasie en klaar?

Hierdie vrae wat in die verdere bespreking behandel sal word, toon al dadelik aan dat met die praktyk wel rekening gehou moet word. Meer as in die vorige deel van die behandeling van die vraagstuk kom die praktyk dan ook telkens hier om die hoek loer.

Die eerste vraag is egter nie - daarop is reeds gewys - wat prakties moontlik is nie. Wel kan dit nie negeer word nie, maar in die eerste plek moet ons beginsels opspoor.

Nou moet ons vir halfhede altyd versigtig wees. Veral waar ons met skriftuurlike beginsels te doen het. In die meeste gevalle is vrees ’n slegte raadgewer. Dié wil maar aldeur halfhede. In baie gevalle is ongeloof die donker bril waardeur die moontlikhede ten opsigte van die nakom van wat God die Heer nou eintlik wil, gladnie of maar skemeragtied gesien word. Kleinsieligheid en huigelagtigheid het ook soms een of meer stuiwers in die viool.

Aan die ander kant is oormoedigheid, legalisme en biblisisme geoordeel.

In één woord, met die benadering van hierdie so moeilike taak moet ons ons stel onder die leiding van Hom wat aan ons gegee het: ’n gees nie van vreesagtigheid nie, maar van krag, liefde en selfbeheersing (2 Tim. 1:7).

Om die saamlewe van die verskillende rasse moontlik te maak is dit van die uiterste belang dat daar ’n goeie verstandhouding sal bestaan tussen die onderskeie instellinge wat by die saak betrokke is. Die gewig hiervan kan aangetoon word met ’n voorbeeld rakende die verhouding tussen Kerk en Staat.

Met die Lutherse stelsel in Duitsland - ’n stelsel wat nie veel van die Roomse stelsel op hierdie punt verskil nie - het die nalatigheid ten aansien van die verhouding tussen Kerk en Staat veral momenteel soos ’n skrikaanjaende monster aan die kerklike hemel verskyn. Die taak van die Staat volgens Luther en Rome is, aangesien dit sy gesag van Christus kry, om die Kerk teen sy vyande te beskerm en die goddelose in toom en band te hou. Vir Luther moes in elke land die staatsmag die geloof beskerm en die kettery bestry. Die owerheid het vir hom as praecipium membrum ecelesiae in die kerk so goed as alles te sê. Vanaf 1527 tot vandag toe het die regering van die Lutherse kerk ook in die hande van die landsowerheid berus [31].

Die konsekwensies van so ’n stelsel is bedenklik en die gevolge daarvan ondervind Ds. NIEMOLLER e.a. in die konsentrasiekampe. Oor die gespanne verhouding van die oomblik tussen die Owerheid aan die een kant en die Lutherse en Roomse Kerke in Duitsland aan die ander kant spreek ons hier nie. Alleen maar: die teenswoordige bedenklike toestand op kerklike gebied in Duitsland is vir ’n groot deel aan genoemde stelsel te wyte.

Die stelsel raak die rassevraagstuk in Duitsland uitermate sterk. Niks mag die kerk sê oor Jode-vervolging ens. nie. Dan is dit politiek en vir sulke predikers ag die staat die konsentrasiekamp die geskikste arbeidsveld [32].

Maar die lot van verskillende rasse word nie beslis deur die verhouding tussen Kerk en Staat alleen nie.

Reeds het uit die voorgaande geblyk dat ontsaglik veel afhang o.m. van die belydenis wat ’n kerk daarop na hou. Nie minder kom dit aan op die begrip wat ’n volk sig vorm ten aansien van die Staat en van die Maatskappy nie. Oor die Staat, die Maatskappy en die Kerk moet dus elk afsonderlik, maar dan ook oorsigtelik gehandel word. Oor die Huisgesin b.v. het ons reeds gehandel [33].

Soos die Huisgesin is, elk van die genoemde instellinge, die Staat. die Maatskappy en die Kerk, ’n organisme, d.w.s. ’n lewende voorwerp, waarvan alle dele en gewrigte en verbindinge, in kiem reeds aanwesig is voordat hulle waargeneem word, en by voortgaande ontwikkeling vanself en geleidelik die vaste vorm aanneem waarin die krag van die geheel sig sal openbaar.

Sedelik weer is elke organisme wanneer die doel waarmee dit geskape is, ’n edele en ’n hoë en ’n heilige hieraan beantwoord dan ook elk van die genoemde organismes. En nou is juis hierom samewerking tussen hulle moontlik.

Sonder hierdie samewerking is die oplossing van die rassevraagstuk ’n onbegonne taak.

### BEGINSELS VIR DIE STAAT TEN AANSIEN VAN DIE RASSEPROBLEEM

By die vasstelling van beginsels vir die staat ten aansien van die rassevraagstuk, vir sover dit Suid-Afrika raak, word ons arbeid grootliks vergemaklik deur die verplasing by Wet No. 9 van 1925 van die Titel van die Suid-Afrika wet van 1909 na 'n nuwe artikel 153 en die opname van die huidige Artikel I: Erkenning van die Soewereiniteit en leiding van die Almagtige God, in die plek daarvan [35].

Wat hierteenoor ons taak bemoeilik, is o.m. wat in Deel III, Artt. 8 en 9 van die Suid-Afrika Wet voorkom. Volgens hierdie artikels berus die Uitvoerende Gesag van die Unie by die Koning van Engeland, verteenwoordig deur 'n Goewerneur-generaal, deur die Koning benoem, ens., handelende op advies van sy minister van Staat vir die Unie. Hiervoor let die leser op die wysiging in S 11 van Wet No. 69 van 1934.

Ook word ons taak bemoeilik deur Art. 19 van die Suid-Afrika Wet, waarvolgens die wetgewende mag van die Unie berus by die Parlement, bestaande uit die Koning, 'n Senaat en 'n Volksraad. Vir die saamstelling en bevoegdhede van die Senaat en Volksraad kan geraadpleeg word: Artt. 24-31 en 32-50 Suid-Afrika Wet [36].

Meer hoef in hierdie verband nie genoem te word nie.

Dat die beginsels nie betrekking kan hê op 'n outonome, onafhanklike staat en staatsregering nie is duidelik, en dit is die struikelblok. En tog, aansluitende by die lig-sy, staan die volgende aan te merk: Wie die Soewereiniteit en leiding Gods in die Staat erken, stel hom op die standpunt van die Heilige Skrif. Trouens, niemand ken die Soewereine God en Sy leiding dan uit die Besondere Openbaring nie [37].

Word hierby die feit van die sonde [38] bely, dan staan drie dinge vir ons vas:

1. Op die troon sit 'n sondaar; in Groot Skuur woon 'n sondaar; in senaat- en volksraad sit niemand of die is 'n sondaar; op die regbank sit 'n sondaar; op die kansel staan 'n sondaar; elke kieser is 'n sondaar.

2. Uit 'n sondige wese kom geen regverdige regsbeginsel voort wat algemene regsgeldigheid besit nie.

3. Daarom is die enigste bron vir 'n regs-basis: die Woord van God.

Die vraag ontstaan dan in hoeverre die owerheid aan die Woord van God gebind is. Die vraag noop ons om die beginsel ten aansien hiervan al dadelik positief te gee. Die beginsel is as volg:

Die gewete van elke owerheidspersoon is gebind aan die Woord van God en is onderworpe aan die werking van daardie Woord op die volgende wysê:

a. regstreeks in die binnekamer, studeerkamer en raadsaal;

b. sydelings onder invloed van die Kerk, van pers en radio, van die volksgees en die gees van die buitewêreld.

Die Kerk moet hierin sy roeping ken. Vanself kom die kerk, as een van die instellinge deur ons genoem, later ter sprake [39].

Die Pers en radio as nie-offisiële tolke tussen nasie en Owerheid moet hulle aan hul hoë roeping konfomeer. Doen die pers dit nie is dit hoog tyd dat 'n prinsipiële pers en radio-diens vir daardie doel opgerig word. Party-blaaie het Suid-Afrika genoeg.

Die rasse gesamentlik of die toonaangewende ras, wat juis hierom so 'n hoë roeping het teenoor dié onder sy voogdy, het 'n magtige invloed op die gewete van die owerheidspersone langs die weg van sy volksgees, sy volksliedere en volksleuses, sy bid- en nasionale feesdae, sy party- en taksvergaderinge en by die stembus.

"Zit er in het volk ernst", sê Dr. KUYPER, "dan kan de overheid den luchthartige niet spelen. Een volk dat naar God vraagt, is niet te regeeren, tenzij de Souverein zich regeeren late door Gods Woord" [40].

Die invloed van die buiteland kan van tweërlei aard wees:

1. Voorbeeldig;

2. Die teendeel van 1; b.v. die S.S.S.R. (Sojus Socialistitsjeskisj Sowejetskisj Respublik) van Rusland [41], en die N.S.D.A.P. (National-Sozialistische Deutsche Arbeiter-Partei) [42]. Ook kan die Italiaanse Fascisme in hierdie verband genoem word [43]. Meer noem ons nie. Die drie voorbeelde is genoeg, as die leser sigself maar voor die gees wil roep elke leer wat verwant is aan die gees van die "Contrat Social", waar die onderdaan self die gesag maak [44].

Die rede waarom ons hierdie drie voorbeelde noem staan in die nouste verband met die filosofiese stelsel, wat ten grondslag lê aan die Staat, wat oor verskillende rasse die regering moet uitoefen.

Dat b.v. die nasionaal-socialistiese Staat kragtens sy staatsfilosofie. (afgesien van die feit dat ook die Duitse volk nie uit een ras saamgestel is nie) niet meer as één ras onder sy bewind in dieselfde staatsverband kan duld nie, word bewys deur die huidige Jodevervolging in Duitsland.

Hieruit o.m. blyk die belangrikheid van die staatsfilosofiese beskouing, vir die houding, wat die Staat sal inneem ten opsigte van die rassevraagstuk.

In groot trekke kan ons vandag drie groepe van staatsfilosofiese beskouinge onderskei:

1. Die Humanistiese.

2. Die Nasionalistiese,

